Geskiedenis van die Ned Herv Kerk van Afrika

# GEMEENTE VENTERSDORP

1892 — 1992

Prof dr SJ Botha

*Uitgegee deur die Kerkraad*

Gedruk deur Promedia Drukkers
Marksstraat 324, Waltloo, Silverton 0127

## INHOUDSOPGAWE

# GROETEBOODSKAP



*Dr DJC Van Wyk — Voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering*

In die lewe en geskiedenis van die kerk van Jesus Christus is daar soms rustige tye maar dan ook weer stormagtige momente. So is dit ook met gemeentes. Sommige gemeentes se lewe en geskiedenis verloop vir baie lang tye rustig en gelykmatig. Ander gemeentes van die kerk het 'n stormagtige bestaan.

Self 'n gebore Wes-Transvaler en 'n seun uit die gemeente van Lichtenburg, het ek altyd as ek aan die gemeente Ventersdorp dink, die herinneringe aan 'n gemeente gehad wat met rustigheid en stil geloofsvertroue sy weg gaan en sy werk doen. Miskien is dit die uitsonderlike lang dienstydperk van wyle ds en mev DF Erasmus (sr) wat dié blywende indruk by 'n mens ingegraveer het.

Saam met ons hele Kerk en volk beleef ook hierdie gemeente tans somber tye en omstandighede. Dit mag ons egter nie tot neerslagtigheid stem nie. Tye van voorspoed en rustigheid, soos wat ons hele Kerk die afgelope 40 jaar in 'n

besondere mate beleef het, mag vir ons baie lekker en voordelig wees, maar dit is nie altyd vir die kerk en die geloof die beste nie. In die geskiedenis van die kerk was dit dikwels dié tye van swaar stryd en selfs vervolgings wat die beste en sterkste aan geloofskrag in die lidmate van die kerk na vore gebring het.

Vir die hele kerk in Suid-Afrika en ook vir hierdie deel van die kerk van die Here waarin ons leef en werk, lê daar gewigtige uitdagings voor. Die grootste daarvan is seker die uitdaging om kerk van Jesus Christus te bly en nie meegesleur te word in die maalstroom van politieke stryd en verwarring nie. Die kerk se taak is om aan te hou verkondig dat Jesus Christus die Here is en om die lidmate van die kerk se lewe en gedrag in ooreenstemming met hierdie belydenis te vorm en te skaaf.

Dit beteken dat ons altyd goeie moed sal hou, wat ook al die uiterlike omstandighede van wêreld en tyd mag wees. Dit beteken ook dat ons die geloof sal bly uitleef dat dit God is wat regeer en dat ons geen mag vrees nie. In die vaste vertroue dat dit God is wat sorg, kan ons ons lewe aan Hom oorlaat en rustig verder leef en werk (Ps 37).

Namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering en die hele Kerk, wens ons die gemeente Ventersdorp van harte geluk met sy eeufees. Daar is diep dankbaarheid vir almal wat gedurende honderd jaar met soveel inspanning en volharding hier gepreek, versorg, vertroos en geoffer het.

Mag God in sy groot genade met u wees en die pad verder en tot by die einde ook gelyk en begaanbaar maak.

DR DJC van Wyk
Namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering

# GROETEBOODSKAP



*Ds SJ van der Westhuizen — Voorsitter van die Ringsvergadering van Zeerust*

Honderd jaar is menslikerwys gesproke 'n lang tyd. Daar is maar min mense wat 'n eeu deurleef. In die lewe en werk van 'n gemeente is dit ook 'n lang tyd omdat 'n gemeente uit lidmate bestaan wat in die tyd leef en werk en dien. So is dit ook met die gemeente van Ventersdorp wat vanjaar in dankbaarheid teenoor die *Hoof* en *Heer* van die *Kerk* kan terugkyk op 'n eeu van bestaan, van die lewe, van werk, van diens as gemeente van die *Here*.

Die Ring van *Zeerust* is saam met die gemeente dankbaar teenoor die *Heer* van die *Kerk* vir hierdie baken in die lewe van die gemeente. Die *Here* het dit so beskik dat duisende lidmate oor die afgelope honderd jaar in hierdie gemeente die verkondiging van die Evangelie kon hoor, die sakramente kon gebruik en onder die opsig en tug van die WOORD in die geloof gerig, gestig, versterk, vermaan, vertroos en gelei kon word. So kon die gemeente ook vir honderd jaar elke dag 'n antwoord lewe in gehoorsaamheid aan die opdragte van die *Heer* van die *Kerk*. Hieroor is ons saam dankbaar en wens ons Ventersdorp van harte geluk met sy eeufees. Ons bid u toe Gods rykste seën vir die toekoms en mag u voortdurend in u roeping op u pos bly en in die geloof volhard.

SJ van der Westhuizen
Namens die Ring van Zeerust.

# TER VERANTWOORDING



*Die Skrywer*

Die God in wie ons glo, is die God wat die geskiedenis in sy hand het. Hy het bo die verlede gestaan, Hy staan bo die hede en ook oor die toekoms strek sy mag. Dit is Hy wat dit beskik het dat daar in Ventersdorp 'n gemeente tot stand gekom het en vir die afgelope honderd jaar kon leef en werk. In die geloof, wat as gawe van Hom af gekom het, het gewone, feilbare mense volhardend gebou aan 'n gemeente waarin tot eer van die Goeie Gewer geleef en gewerk kon word. Rondom die lewende Heer, wat telkens weer in die bediening van die Woord sy gemeente tegemoettree, het hulle telkens weer opnuut kon hoor dat hulle liggaam en siel vir tyd en ewigheid aan Hom behoort en dat dit hulle enigste troos in lewe en sterwe is.

In dankbaarheid teenoor die Here, onse God, kan ons terugkyk oor die gebeure van die afgelope honderd jaar. In nederigheid en ootmoed wil ons in die woorde van die Psalmdigter bely:

*Dit is deur die Here gedoen en is 'n wonder in ons oë (Ps 118:23).*

Juis daarom wil ons nou, by ons feesvieringe, ook biddend opkyk na Bo en te midde van die duisternis van gevare, vertwyfelinge en onsekerhede wat ons omring, ons hoop en verwagting plaas op die God wat ook die toekoms in sy

hand het. Ook dit doen ons in alle beskeidenheid deur vas te hou aan die woord van die apostel:

*Hy sal dit ook doen, want Hy wat julle roep is getrou (1 Tess 5:24).*

Graag wil ek 'n woord van dank spreek teenoor die kerkraad dat die vererende en verrykende opdrag aan my gegee is om deur hierdie honderd jaar se geskiedenis te boek te stel, ook 'n bydrae te maak om aan God al die eer te gee. Tot my beskikking het ek die notules van die kerkraads- en gemeentevergaderings gehad. Merkwaardig was daar geen ontbrekende notules omdat notuleboeke nie weggeraak het nie. Gelukkig was daar mense in die verlede wat sorgvuldig na die bewaring van die kerkboeke omgesien het. Reeds in 1986 het die kerkraad broeder FJ Rykaart gevra om stof vir die skryf van die geskiedenis te versamel. Dit het hy gedoen en ek kon daar dankbaar gebruik van maak.

Ook my dank aan mnr Riek van Rensburg, Direkteur, en mev Myburgh, assistent, van die Argief-bewaarplek van die Ned Herv Kerk. Hulle was altyd behulpsaam.

Ook aan ds PDM le Roux 'n woord van dank vir hulp wat verleen is.

Aan my kollega en vriend prof HG van der Westhuizen 'n woord van dank vir hulp met nasienwerk.

Prof dr SJ Botha
Hervormde Teologiese Opleiding
Klipdrif
24 Julie 1991

Hoofstuk 1

# DIE DORP VENTERSDORP

Op 17 Februarie 1888 het staatspresident SJP Kruger van die Zuid-Afrikaansche Republiek die proklamasie onderteken wat Ventersdorp op die plaas Roodepoort 22 tot 'n dorp van die ZAR verklaar het. Hierdie ondertekening het gevolg nadat die Uitvoerende Raad op 25 Januarie 1888 soos volg besluit het:

> Uitvoerende Raad besluit dd 25 Januari 1888 Art 70: aan de orde R3157/84 waarin R4092 inhoudende Volksraad besluit 87 Artikel 599 dd 10 Juni 1887 zijnde opdracht aan de regeering tot proclameren van Ventersdorp tot een Goevernementsdorp. De Uitvoerende Raad siende dat het advies van den Registrateur van Acten, dat alles nu in orden is. Besluit zijn Hoog Edele Staatspresident te adviseeren, Ventersdorp nu tot een goevernementsdorp te doen proclameren in termen volgens advies van den Registrateur van Acten asook tot een handelsdorp zoo als zulks vereischt worden.



*Staatspresident — SJP Kruger — wat op 17 Februarie 1888 Ventersdorp as dorp geproklameer het*

Hierdie proklamering tot "goevernementsdorp" was egter die eindpunt van 'n proses wat byna dertig jaar tevore reeds begin het. Reeds in 1853 of 1857 is die plaas Roodepoort deur die later bekende generaal Piet Cronje te perd afgery (soos die gewoonte was) vir Johannes Hendrik Venter. Twee bronne wat geraadpleeg is wat beide van onbekende skrywers is, verskil oor die jaartal (Anoniem sj(a): 1; Anoniem sj(b):1). In elk geval het die plaas op 11 Julie 1853 amptelik in besit gekom van JH Venter. Om 'n mark te skep waar bewoners van die Schoonspruitvallei hulle produkte kon verkoop, het Venter in 1859/60 op 'n gedeelte van sy plaas een honderd erwe uitgemeet vir 'n dorp. Dit kan as die nie-amptelike stigtingsjaar van die dorp beskou word.

In die Rooi Rose van 3 Julie 1968 (bl 108) word oor die vestiging van die dorpstigter die volgende beskrywing gegee:

> Die Schoonspruit is die bronaar wat deur die hart van hierdie hele omgewing loop. Meer as honderd jaar gelede, in 1851, was dit hierdie lieflike, helder sterk waterstroom wat die aandag van die Trekkers Johannes (Hans) Venter en sy broer Jan Adriaan Venter getrek het. Waterryke omgewing en vrugbare grond was immers wat ons Voortrekker-voorouers gesoek het wanneer hulle besluit het om hulle êrens te vestig.
> In Augustus het hierdie Trek hom op 'n plaas naby die oog van Schoonspruit bevind saam met etlike familielede. Iemand het in die laagte wat van Doornpan af loop, 'n eland geskiet en sommer daar en dan besluit om die plaas Elandskuil te doop.
> Jan Adriaan Venter het toe hierdie plaas gekoop, terwyl die man na wie Ventersdorp vernoem is — Hans Venter — verder getrek het en hom gaan vestig het waar Ventersdorp vandag geleë is. Hans se vrou is na 'n tydjie daar oorlede maar later is hy weer getroud en wel met die weduwee Racheltjie Krige.

Die dorp is aangelê baie naby aan die Oog van Schoonspruit, met die gevolg dat die dorp verseker kon wees van standhoudende water. Reeds in die vroeë veertigerjare van die vorige eeu het die eerste intrekkers in die gebied aangekom met die bedoeling om hulle daar te vestig. Selfs so vroeg as 13 Desember 1841 het die plaas Sterkstroom, "afgery" deur N Grobler, eiendom van Hendrik Bekker geword.

Vandat die erwe, wat ook later bekend geword het as "Die Erwe", uitgemeet is tot by die amptelike proklamering van die dorp in 1888, is daar wel verskillende huise opgerig en het van die eiendomme selfs verskeie kere van eienaar verwissel. Omdat dit nie 'n "goevernementsdorp" was nie, was dit 'n hele ingewikkelde proses om eiendomsreg getransporteer te kry. So het dit gebeur dat sommige erwe reeds in besit van die vyfde eienaar was terwyl dit nog nie eens op die eerste koper se naam geregistreer was nie. Deur Jan Venter is daar wel ook grond opsy gesit vir 'n kerk- en skoolgebou.



*Ventersdorp 1990*

Dit is nogal merkwaardig dat daar nie baie vroeër al as 1884 aansoek gedoen is om 'n dorp daar geproklameer te kry nie. In die geval van die dorp Lichtenburg wat sowat 80 km wes van Ventersdorp geleë is, is baie later (1865) as te Ventersdorp aan die stigting van 'n dorp gedink en tog is Lichtenburg 15 jaar vroeër as Ventersdorp tot 'n dorpie verklaar (Botha 1991:9). Hiervoor was daar hoofsaaklik twee redes. Eerstens is die erwe te Ventersdorp nie so vinnig verkoop en bebou as wat gemeen is nie. Trouens na 'n kwarteeu was daar maar ongeveer 50 huise en sowat 300 inwoners. Tweedens het dorpstigting gewoonlik gepaard gegaan met die proklamering van 'n distrik en met Potchefstroom slegs sowat 55 km of 5 uur te perd ten suide, Lichtenburg 80 km ten weste, Krugersdorp ten ooste en Rustenburg ten noorde van Ventersdorp, sou Ventersdorp 'n baie klein distrik vir die tyd moes wees.

Eers in 1884 het 'n petisie geteken deur 109 stemgeregtigde burgers uit die wyk Schoonspruit die amptelike proklamering van 'n dorp deur die Staatspresident versoek. Vrederegter ME Gey het in sy begeleidende brief aan die Staatspresident en Uitvoerende Raad die volgende geskryf (Anoniem sj(a):1):

> Ik heb de eer U Wel Edele toe te zenden eene memorie getekend door 109 stemgeregtigde burgers der wijk Schoonspruit verzoekende dat het u Wel Edele Heer mogen behagen dezelve met nuwe inlichtingen en gunstige recommendatie aan den Hoog Edl Ach, Volksraad voor te leggen ten einde Venterdorp tot een dorp verklaard te krijgen en alzoo de bloei en welvaart van burgers dezer wyk in het bezonder te begunstigen.

In 'n verdere brief is die volgende redes vir die versoek tot dorpstigting aangegee (Anoniem sj(a):2):

> Dat de plaats Roodepoort thans algemeen bekend onder den naam van Ventersdorp afgedeelt is in 100 erven waarvan ruim den helft met woonhuizen voorzien, en allen onder cultivatie zijn bewoont door landbouwers, veeboeren, handelaars, ambachtslieden enz.
> Dat den hoofdwegen van den districkten Rustenburg, en gedeeltelijk van Pretoria en Groot Mariko over dezen plaats gaan, waardoor een groot en aanhoudend verkeer ontstaan, het welk nog veel vermeerder wordt door dat de graan molens van Ventersdorp byna de eenigen zijn voor velen mijlen afstand in den omtrek.
> Dat er reeds een doelmatige school gebouw is opgericht en toebereidselen gemaakt zijn tot het bouwen van een kerkgebouw ten geriewe van de inwoners niet alleen, maar ook voor de burgers van den boven wijk van Schoonspruit.
> Dat, Potchefstroom zijnde het naaste dorp op 5 of 6 uren afstand te paard van deze plaats gelegen is, waardoor de belangen der inwoners en naby wonende burgers niet naar behooren kunnen behartigd worden.
> Dat de belasting door de inwoners aan de regering betaald, gelijk staat met die van ander erkende dorpen in den Zuid-Afrikaansche Republiek en geenzins onder de bepalings komt van ander deelen van plaatsen.

Hierdie brief wat onderteken is deur ME Gey, T van Zyl, HT Visser, WD Basson en HC Visser, het die Volksraad dringend versoek om Ventersdorp tot 'n dorp te verklaar aangesien dit reeds feitlik as 'n dorp ingerig is. Verder het hulle ook versoek "aldaar een amptenaar aan te stellen die de pligten kan vervullen welke van een steeds vooruitgaand dorp" vereis sou word (Anoniem sj(a):3).

Teen hierdie tyd was die dorpstigter reeds oorlede. Sy weduwee wat eksekutrise van die boedel was, het A Röscher as geassumeerde eksekuteur benoem. Röscher het op die genoemde memorie gereageer en in 'n brief van 11 Augustus 1884 bepaalde redes aangevoer waarom allerlei probleme veroorsaak sal word indien die dorp "voetstoots" deur die Staatspresident tot dorp verklaar sou word. Sy besware het te make gehad met die "ingewikkelde en moeilike" probleme rondom die transportering van die erwe; met die feit dat baie ondertekenaars ondeurdag geteken het en ander weer onder die indruk was dat by 'n dorpsverklaring hulle sonder enige koste direk transport van die regering sou ontvang; omdat die bestaande dorp Ventersdorp te klein is met slegs 300 inwoners en die hele plaas geproklameer behoort te word, asook die feit dat daar twyfel bestaan of die distrikte Potchefstroom en Lichtenburg bereid sou wees om dele van hulle gebiede af te gee om 'n klein distrik rondom Ventersdorp te vorm. In sy eie woorde kan Röscher se besware so saamgevat word:

Als perzoon gesproken kan ik niet anders dan winnen wanneer zelf Ventersdorp alleen als een dorp verklaard worden, doch waar ek om protesteert tegen een dorp verklaring van Ventersdorp is om de vooren aangehaalden redenen omdat de Regering niets dan moeilijkheid zal ondervinden by zulk een stap en diegenen die om eigen belang toch niet gebaat zou zijn, want toch krygen ze geen transporten kosteloos.

Röscher het wel deeglik besef dat hy man alleen teenoor 'n groot getal opponente gestaan het. Hy het egter daarop aanspraak gemaak dat sy mening meer gewig moes dra vanweë sy kennis van die sake in geding.

Op 27 Mei 1886 het die Volksraad op grond van 'n besluit van die Uitvoerende Raad van 21 Julie 1884 besluit om die memorie af te wys en Ventersdorp nie tot 'n dorp te verklaar nie. Hoeveel Röscher se besware hiertoe bygedra het is onbekend omdat die Volksraad as rede vir hulle besluit slegs "de finantieelen toestand des lands" aangegee het. Die afleiding kan wel gemaak word dat die Regering besef het dat heelwat geld nodig sou wees om van Ventersdorp 'n "bestaanbare" dorp te maak en daarvoor was nie fondse beskikbaar nie.

Röscher was nie in beginsel teen die verklaring van Ventersdorp tot dorp nie, daarom is hy die een wat weer op 16 Mei 1887 die saak in 'n brief aan die Volksraad opneem. Hy skryf onder andere dat hy as geassumeerde eksekuteer die opdrag het om met die regering saam te werk om Ventersdorp tot 'n "bestaanbare" dorp te maak. Daartoe, verklaar hy, sal hy met die uiterste bereidwilligheid saamwerk. Van 'n "stootvoets" dorpsverklaring wou hy niks weet nie. Hy verklaar dan verder:

. . .Want dat ik de zaak verleden jaar tegenstond is niet omdat ik tegen bent op de verklaring van Ventersdorp tot een dorp, niets zou mij aangenamer sijn, maar eerst moest allen kopers voor gezorgd worden en alle kwesties uit den weg komen en alle kosten betaald worden, . . .

Hierdie skrywe het hy op 6 Junie 1887 met 'n verdere skrywe opgevolg waarin hy weer eens sy bereidwilligheid verklaar om saam te werk om Ventersdorp tot 'n dorp geproklameer te kry. Hy verklaar dan dat hy die nodige prokurasie van die oorspronklike eienaar het wat alles sou vergemaklik

. . . en met eens transport en opdracht te doen van dat deel van Roodepoort 22 waarop Ventersdorp is aangelegd en van halwe plaats Doornpan 108 daaraan gelegen als veeweid en onder de voorwaarden als hier aanext.

Die voorwaardes waarna Röscher verwys het was dan die volgende:

1. Dat alle verkopinge door nu wyle JH Venter, zelve, en of door de Ex cutrice zijns boedels, of door mij als hare wettige verteenwoordiger, en waarvan nog geenen transporten zijne gepasseerd zal ongehinderd vanaf den boedel mogen worden getransporteerd onafhanklijk van de Hoog Edele Regering, hetsij voor de opmeting verkocht en, voorwaardelijk

datgene voor de opmeting of andersins en wat ook na de opmeting toegestaan is door mij met goedkeuring der Executrice als een geskenk o.a. De Kerkgronden omtrent twee erfen nu reeds op het kaart geplaatst en doch nog onbebouwd, de schoolgronden reeds opgebouwd maar nog niet op kaart geplaatst. Dat voor de opmeting reeds verkocht maar nog niet vanaf de boedel getransporteerd is, te veel hier op te noemen, en moet dus een algemene voorwaarde zijn.

2. Dat ik uithoudt voor en namens de boedel zekere deelen grond op de kaart aan zijn edele de Registrateur van Akten reeds aangewezen, benevens een voortdurende waterrecht met een dam en watervoor en 150 treeden in vierkant in eigendom voor gebouwen Machinerie van welken aard ook, welk waterrecht ook op de kaart zal aangeteken worden en is gelegen aan de ondereinde van het dorp waar al de waters de dorp reeds gepasseerd is, en van waar de waters met Ventersdorp afsetvoor vereenigd met het afset Molen voor aan A Röscher, maar de opnuut afloopt en de spruit valt tot waar de lyn van den Heer SG Yssel raakt en dus niemand kan hinderen.

3. Dat verder de Hoog Edele Regeering aan mij zal uitbetalen een zom van £1500.0s.0d vijftienhonderd ponden sterling en vrij van verdere kosten van achterstand van Doornpan en van eenig transport kosten van beide de halve plaats Doornpan en deel van Roodepoort zal door mij van achterstand of belasting aangezuiverd overgegeven worden.

Onder bovengemelden voorwaarden en voor bovengemelden zom, maak ik over aan de Gouvernement dat gedeelte van Roodepoort no 22 en halve Doornpan daaraan gelegen als vrij voor gebruik der tegenwoordige en toekomstige erfhouders van Ventersdorp, d.w.z. dat deel van Roodepoort waarop Ventersdorp aangelegd is, elk der eigenaren in ongestoord bezit van zijn respectieve deel of erf of erven te blijven en de Hoog Edele Regeering dan dezelve tot Gouvernements of publieke dorp procklameren zoo als door de groote meerderheid verzocht.

. . .Voorts zou ik aanbevelen onder mij bekende omstandigheden om met deze zaak niet te verzuimen daar er al reeds persoonen (die beter behoort de doen) bij de executrice der boedel JH Venter zijn geweest en wist door overreding van haar te verkrijgen de Mineralen rechten enz. op beide deel plaatzen, welke gelukkig door mij verijdeld is, en voor het voltrekken ervan herroepen en vernietigd.

Nu om dit te dekken kan ik met gerustheid aan de hand geven op vooreerst 100 van de vraaiste erven te doen opmeten ter groote van 50 by 50 treden, tegen een opzitprijs van £15-£20 per publieke veiling per stuk te doen verkoopen, en daar zelf aan mij zoo dikwels gevraagd is om stukken op dat zelve deel te koopen, en, daar het is op het bezigheidsdeel van Ventersdorp zoo heb ik geen twijfel of de erven bij de Kerkplein behalen prijzen over de

honderd ponden stuk, vooral nu op den plaatzen oost en west hieraan annex betaalbaar goud gevonden is en het aan Doornpan aangrenzende plaats van den Heer APL Kotze een klein deel daarvan verkocht is voor tien duizend pond sterling en aan de oostekant van Roodepoort ook voor tien duizend pond. Verder kon ik alle vorige inlichtingen mondelings doen.

Op 21 Junie 1887 het Röscher weer eens aan die Staatspresident en Volksraad geskryf dat hy in belang van die saak van Ventersdorp reeds vier weke in Pretoria was en dit ten koste van sy eie sake. In hierdie brief lê hy nuwe voorwaardes aan die Volksraad voor wat basies dieselfde was as die vorige voorwaardes. 'n Belangrike nuwe aspek was dat hy aanbeveel het dat die dorp nie as "districtsdorp" nie maar "voor eerst maar als een afdeling van het District Potchefstroom met een resident vrederegter" geproklameer sou word.

Inmiddels was baie van die inwoners van Ventersdorp uiters ontevrede met die briewe wat Röscher aan die Volksraad geskryf het. Dit blyk veral baie duidelik uit 'n brief gedateer 26 Mei 1887 deur PH van der Merwe, FJ Swanepoel, AJ Krige, JD Wilson en RC Wilson aan die Staatspresident en Volksraad. Hulle was van mening dat Röscher die proklamering van Ventersdorp verhoed het deur die Regering verkeerdelik onder die indruk te bring dat Ventersdorp geen weiding gehad het nie. Verder was hulle van oordeel dat die weduwee Venter wat intussen weer getroud is en uit Ventersdorp verhuis het om naby Koster te gaan woon, nie meer seggenskap in Ventersdorp kon hê nie. Daarom was hulle ontevrede dat Röscher al die weduwee se wense so getrou nakom.

Op 20 Junie 1887 is die Ventersdorp aangeleentheid aan die Volksraad voorgelê en is die volgende besluit geneem:

> De Raad gelet hebbende op de memories aan de orde nl. van AFJ Cronje en 64 anderen, van RC Wilson en 9 anderen, allen van Ventersdorp district Potchefstroom en een andere van A Röscher d.d. Ventersdorp 30 April, allen betrekking hebbende op het verzoek om de gronden bekend als Ventersdorp te verklaren tot een dorp, besluit de Regeering op te dragen om indien mogentlijk na onderzoek van allen en enigerlei bestaande kwesties en na zicht by transport op het Goevernement verzekerd te hebben van de nodige rechten, wat betref voldoende grond ter oprichting van de nodige Gouvernements gebouwen alsmede van de vereischte dorpsgronden nu onbewerkt, als anderzins, aan het verzoek van memorialisten te voldoen door Ventersdorp te Proclameeren tot een Gouvernementsdorp.

Eienaardig genoeg word 'n versoekskrif van JD Bosman en 104 ander, wel in die ordelys vermeld, maar tog nie in die besluit opgeneem nie. Wat die verskil tussen die memories was, is nie bekend nie. In elk geval was daar blykbaar eenstemmigheid oor die versoek dat Ventersdorp tot 'n staatsdorp geproklameer moes word.

> Op 27 September 1887 was die saak so ver gevorder dat berig kon word: Transporten in orden ten name van Gouvernement van gedeelte Roodepoort No 22 ook genaamd Ventersdorp en halve van Doornpan 108, zoo dat ik geen zwaarigheid siet het dorp te proclameren volgens ooreenkomst en het regt van Standplaatsen.

Hiermee was die pad nou oop vir die formele proklamering wat kon volg na die besluit van die Uitvoerende Raad van 25 Januarie 1888. Vermoedelik is aan die voorwaardes wat Röscher gestel het, voldoen want hy het nie weer op die saak teruggekom nie.

Hoewel dit onbekend is wat tot 1882 rondom onderwyssake in die gemeenskap van Ventersdorp gebeur het, bestaan die indruk tog dat daar wel 'n skool bestaan het. In elk geval het teen 1882 reeds 'n skoolkomitee bestaande uit ME Gey (voorsitter), MC de Beer, HR Lemmer, JA van Zyl en A Röscher (sekretaris) gefunksioneer. Op 3 November 1882 het hierdie skoolkomitee besluit om "door den Superintendent van onderwys van de Regeering te verzoeken om ons goedgunstig (£250) twee honderd en vyftig ponden sterling te leenen onder eerste verband."

Die skoolkomitee het verder 'n baie duidelike beeld gehad van wat hulle van die onderwys verwag het en veral van die vereistes waaraan die onderwyser moes voldoen. Hy moes sowel in Hollands as Engels kon onderwys gee en ook beide "lager en middelbaar" onderwys kon hanteer. Wat hulle as onmisbaar beskou het was dat hy instrumentale musiek "vooral op de Serfijn (Harmony)", moes kon aanbied.

Hulle sou die onderwyser vergoed teen £150 per jaar asook 'n gratis woonhuis met 'n tuin en vrugtebome wat sy vergoedingspakket op £200 per jaar te staan sou bring. Hierby kon by nog iets ekstra verdien deur musiekles te gee en aandskool aan "de grote jongens en anderen die by dag niet uit werk gespaard kan worden."

Aan ds SJ du Toit, superintendent van onderwys van die ZAR, het A Röscher berig dat die skoolkomitee nie tevrede sou wees met 'n skool en 'n onderwyser soos die nabygeleë skool te Klipplaatdrift nie. Dit is nie presies duidelik watter besware hulle teen die skool en onderwyser van Klipplaatdrift gehad het nie. Miskien was die onderwyser volgens hulle maatstawwe nie bekwaam genoeg nie. Daarom wou hulle 'n bekwamer onderwyser hê om onder andere kinders uit die dorp wat reeds na Pretoria, Potchefstroom en Klerksdorp gestuur is, terug te lok. Dan skryf hy verder:

> Zoo al te nauw zien wij niet op Grote geleerdheid, maar toch verlangen wij een man die aan onze kinderen meer kan leren dan wij zelven geleerd hebben, en niet maar slechts om als papegaaien slechts maar zoo veel in te pompen om spoedig lidmaat te worden, zoo als al te veel in buite schoolen het geval is. Wij verlangd de rechte man op de rechte plaats,

iemand die eerlijk in zijn post is, en zijn salaris kan en zal verdien, die de begaafdheid bezit en ook gebruikt als onderwijzer om sijne geleerdheid ook aan de Jeugd (aan zijn zorg toevertrouen) te kunnen medelen en ingeven.

Uiteindelik is nie £250(R500) nie maar slegs £100(R200) aan die skoolkomitee geleen vir 'n tydperk van 5 jaar teen 6% rente. Hoever die skoolkomitee met hulle planne kon kom met die verminderde bedrag is nie bekend nie. Hulle wou naamlik van iemand wat in geldnood was grond met twee geboue op teen 'n bedrag van £500(R1 000) aankoop. Die een gebou kon dan as onderwyserswoning en die ander as skoolgebou ingerig word. Watter verband tussen hierdie planne bestaan en die skoolgronde en skoolgebou waarna Röscher in sy brief van 6 Junie 1887 verwys, is ook onbekend. Dit kan wel wees dat die skoolkomitee toe nie die grond met geboue kon aankoop nie,
maar wel geboue opgerig het op die grond wat van JH Venter of van sy weduwee as geskenk ontvang is. Volgens 'n oorlewering in die geledere van die Ned Geref Kerk was die weduwee Venter die skenker van die kerkgronde van die Ned Geref Gemeente waar hulle kerkgebou tans op staan (De Villiers 1989:4).



*Meester Jan Wilkens (12-11-1846 — 4-9-1913) en sy eggenote Anna (geb Rijkaart) (14-9-1852 — 21-3-1898)*

Benewens die skool te Ventersdorp en die skool te Klipplaatdrift waarna die heer Röscher verwys het, was daar ook die "Schoonspruit School te Palmietfontein" waar meester Jan Wilkens (*1846 -1913) onderwys gegee het. Palmietfontein was die plaas van die bekende Johannes Hendrik Visser (Jan Boomplaas). Uit aantekeninge van FJ Rykaart (1990) kan afgelei word dat 'n Hollander, MC Rijkaart, wat hom in ongeveer 1870 aan die Schoonspruit gevestig het, die een was wat meester Wilkens, ook 'n Hollander, in Natal gaan werf het. Meester Wilkens was ook getroud met MC Rijkaart se suster Anna. Meester Wilkens het vanaf ongeveer begin 1878 tot Mei 1882 in 'n tydelike gebou skoolgehou. Eers in Junie 1882 is die skool amptelik geopen in 'n permanente gebou met meester Wilkens as enigste onderwyser. Hy was 'n goeie onderwyser én die ouers én die onderwysowerhede was baie tevrede met hom. Ongelukkig het hy heelwat probleme met sy oë ondervind. Die gevolg was dat die skool gedurende 1890 feitlik 'n jaar lank gesluit was vanweë tydelike blindheid van meester Wilkens. Blykbaar het meester Wilkens se loopbaan as onderwyser by die uitbreek van die Tweede Vryheidsoorlog (1899-1902) geïndig.

Talle van hierdie persone wat in die pioniersjare van Ventersdorp en omgewing in die gemeenskap 'n rol gespeel het, soos AFC Röscher, MC Rijkaart, meester Jan Wilkens, die Vissers en nog andere, het ook 'n baie belangrike bydrae tot die opbou van die Ned Herv Gemeente Ventersdorp gelewer. Dit sal uit latere hoofstukke duidelik blyk. Maar nie alleen hulle nie, ook hulle nasate het hulle plek in die gemeente volgestaan tot vandag, 'n eeu later.

Hoofstuk 2

# KERKLIKE AGTERGRONDE

Die Ned Herv Gemeente Ventersdorp is nie van 'n ander Ned Herv gemeente afgestig nie en het ook vir die eerste twee jaar van sy bestaan nie binne die kerkverband van die Ned Herv Kerk in die Zuid-Afrikaansche Republiek gestaan nie. Tog is die gemeente in 1892 gestig as Ned Herv Gemeente onder die geldende Kerkwet van die Ned Herv Kerk. Om hierdie enigsins vreemde situasie te kan begryp moet teruggegaan word in die kerkgeskiedenis voor 1892 en dan veral die poging tot kerkvereniging wat in 1885 plaasgevind het tussen twee van die drie Hollands-Afrikaanse kerke in die Zuid-Afrikaansche Republiek.

## DIE ONTSTAAN VAN DRIE HOLLANDS-AFRIKAANSE KERKE IN DIE ZUID-AFRIKAANSCHE REPUBLIEK.

Met die trek noordwaarts het die Voortrekkers nie alleen gepoog om 'n eie, selfstandige staat tot stand te bring nie, maar ook om 'n eie selfstandige kerklike organisasie te vestig (Storm 1984: 41 en volgende). Nog op trek is reeds deur die pas aangewese owerheid kerkraadslede aangewys en 'n predikant aangestel. Die predikant was die vroeëre sendeling Erasmus Smit. Nadat groter vestiging plaasgevind het, het die owerheid ds Daniël Lindley, ook 'n voormalige sendeling, as predikant aangestel en gemeentes is gevorm te Pietermaritzburg, Winburg en Potchefstroom. Hierdie gemeentes het nooit onder die Kaapse Kerk geressorteer nie, maar was gemeentes van 'n kerk wat afsonderlik en onafhanklik in 'n soewereine staat georganiseer is. Die bedoeling was nie om 'n afgeskeie en teenstellende kerk teenoor die Kaapse Kerk te vestig nie, maar slegs 'n selfstandig georganiseerde kerk in 'n afsonderlike soewereine staat. Die geestelike band of broederband met die Kaapse Kerk wou hulle bly handhaaf (Gerdener 1930:584).

Toe Natal in 1843 en die Oranje-Vrystaat in 1849 deur Engeland geannekseer is, het hand aan hand met hierdie anneksasie ook die inlywing van die Natalse en Vrystaatse deel van die Voortrekkerkerk by die Kaapse Kerk gegaan. Dit het meegebring dat, waar op staatkundige gebied na 1849 slegs die Transvaalse gedeelte van die selfstandige Voortrekkerstaat oorgebly het, ook op kerklike gebied slegs die Transvaalse deel as selfstandig georganiseerde kerk bly voortbestaan het. Tesame met die handhawing van hulle staatkundige onafhanklikheid en soewereiniteit wou die Transvaalse Voortrekkers ook kerklik hulle organisatoriese onafhanklikheid van die Kaapse Kerk bly handhaaf. Trouens hulle het dit so gesien dat die kerklike onafhanklikheid 'n belangrike ondersteuning was vir die bereiking van die eerste.



*Ds Dirk van der Hoff (Foto: NHK Argief)*

Hoewel meer gemeentes in Transvaal gestig is naamlik Potchefstroom 1842, Rustenburg 1850, Lydenburg 1852 en Zoutpansberg 1852, was hierdie gemeentes tot in 1853 nie in 'n sinodale verband saamgebind nie. 'n Nog groter probleem vir die gemeentes was dat hulle, nadat ds Lindley in 1846 na die sendingveld teruggekeer het, geen eie predikant gehad het nie. Teen 1853 is beide probleme vir hulle opgelos toe hulle 'n eie predikant uit Nederland gekry het in die persoon van ds Dirk van der Hoff en die eerste Algemene Kerkvergadering op 8 Augustus te Potchefstroom vergader het. By hierdie eerste Algemene Kerkvergadering sowel as by die tweede Algemene Kerkvergadering wat op 22 November 1853 plaasgevind het, is inlywing by die Kaapse Kerk verwerp. Hiermee is die reeds bestaande selfstandigheid van die kerk in Transvaal as onafhanklike en selfstandig georganiseerde kerk gehandhaaf. Tog is terselfdertyd die wens gestel om die broederband met die Kaapse Kerk te behou.

Hierdie kerk was dan die staatskerk van die Zuid-Afrikaansche Republiek en het amptelik die naam Ned Herv gedra. Dit was die amptelike naam wat die kerk aan die Kaap gehad het toe hulle die Kaapkolonie in die dertigerjare verlaat het en dit was ook die naam wat op hulle attestate gestaan het. Dat die Ned Herv Kerk staatskerk in die ZAR geword en in 'n bevoorregte posisie geplaas is, was as gevolg van die feit dat kerk en volk ten nouste saamgeleef het.

Tot in 1859 was dit die enigste kerk onder die inwoners van die Zuid-Afrikaansche Republiek. In 1859 egter het die eerste van twee afskeidings plaasgevind wat uiteindelik die drie kerke tot gevolg sou hê. Hierdie afskeiding

wat op 10 Februarie 1859 gelei het tot die oprigting van die Vrije Gereformeerde Kerk te Rustenburg, het saamgehang met die sing van gesange in die godsdiensoefening. Hoewel die Evangeliese Gesange reeds in 1814 deur die Kaapse Kerk ingevoer is, het daar tog besware teen die sing van die gesange ontstaan al was dit eers baie jare na die invoering daarvan (Engelbrecht 1953:141). Die beswaardes het veral in die gemeentes Colesberg en Cradock gewoon en van hulle wat die Groot Trek meegemaak het, het hulle weer veral in die omgewing van Rustenburg gevestig. Daar het ouderling PH Snyman en die familie Kruger in die verband die leiding geneem. Hulle het die gesange as onbybels beskou en wou dit óf verwyder hê óf toestemming om 'n eie gemeente te stig waar nie gesange gesing sou word nie en waar ds Van der Hoff hulle predikant sou wees. Teen ds Van der Hoff of sy leer het hulle dus nie besware gehad nie.

Die Algemene Kerkvergaderings van 1853 en 1855 het wel aan hulle besware aandag gegee sonder om 'n finale besluit te neem. Toe ds Dirk Postma in 1858 vanuit die "Christelijk Afgescheiden Gemeenten" van Nederland in Transvaal aankom om vas te stel of hier 'n arbeidsveld vir daardie kerk was, word vir die beswaardes 'n veranderde situasie geskep. Hulle het met ds Postma in verbinding getree en met hom onderhandel om in Rustenburg hulle predikant te kom word, steeds as gemeente binne die staatskerk waar egter nie gesange gesing sou word nie. Met die Algemene Kerkvergadering in Januarie 1859 se besluit dat die gesange in al die gemeentes gehandhaaf moes word, onttrek die beswaardes hulle aan die Ned Herv Kerk en volg die oprigting van die afgeskeie kerk.



*Ds Dirk Postma — Stigter van die Gereformeerde Kerk (Foto: NHK Argief)*

Waar die eerste afskeiding wel spanning maar tog nie bitterheid gebring het nie, daar het die tweede afskeiding geweldige twis, tweedrag en bitterheid op die Transvaalse kerklike werf tot gevolg gehad. Hierdie afskeiding het sy beginpunt by die dorpie Utrecht gehad. Hierdie dorpie wat wel in Natal geleë was het staatkundig deel van die ZAR, maar kerklik deel van die Natalse Ned Gerf Kerk, uitgemaak. Omdat die gemeente nie deel van die staatskerk van die ZAR was nie, kon die predikant nie uit die staatskas traktement ontvang nie. Ds Frans Lion-Cachet, sedert 1863 Ned Geref predikant te Ladysmith en konsulent van Utrecht, het van die begin af probeer om ten opsigte van Utrecht traktement uit die staatskas van die ZAR te bekom.

Cachet wat van Joodse afkoms was en in Holland tot die Christendom oorgegaan het was 'n onrustige en moeilike figuur. Aan die Seminarie van die Free Church of Scotland in Amsterdam is hy as sendeling opgelei. Na meer as een poging is hy in 1862 deur die Ned Geref Kerk as predikant aanvaar en is hy te Ladysmith bevestig.



*Ds Frans Lion Cachet — Stigter van die Ned Geref Kerk in Transvaal (Foto: NHK Argief)*

Die regering van die ZAR het Cachet se aansoek gunstig oorweeg op voorwaarde dat die gemeente Utrecht deel word van die staatskerk. Hiervoor was Cachet nie te vinde nie soos blyk uit samesprekings tussen hom en die

Kommissie van die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk op 26 Junie 1865 (Engelbrecht 1953: 210). Hier het Cachet allerlei beskuldigings en besware teen die Ned Herv Kerk na vore gebring, onder andere dat die Kerk liberaal was, dat die ou historiese naam "onwettig" was, dat die Ned Herv Kerk op 'n onreëlmatige wyse tot stand gekom het en in leer en prediking afgewyk het van die waarheid. In 1864 nog het Cachet in sy brief aan die Uitvoerende Raad van die ZAR na homself verwys as "waarnemend Consulent der Nederduitsch Hervormde gemeente van Utrecht". Merkwaardig dat hy toe nie beswaar gehad het teen die naam Hervormd nie.

Toe die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk van November 1865 al Cachet se beskuldigings verwerp en die naam "Hervormd" bly handhaaf, het Cachet aangekondig dat hy dwarsdeur Transvaal "suiwer gereformeerde" gemeentes sou oprig. Cachet het wel daarin geslaag om op 'n paar plekke klein groepies afgeskei te kry onder andere te Lydenburg (Botha 1964:162) en Hartbeesfontein (Botha 1966:33-34). Op 3 Desember 1866 het die eerste Algemene Kerkvergadering van Cachet se Ned Geref Kerk van die ZAR byeengekom. Behalwe die afskeiding het Cachet se optrede ook nog die onverkwiklike stryd oor die woorde "hervormd" en "gereformeerd" in die Suid-Afrikaanse kerklike geskiedenis tot gevolg gehad (Engelbrecht 1953:212; Steenekamp 1952:231-248 en Dreyer 1952). Beledigings, beskuldigings en bitterheid vanweë Cachet se optrede het 'n treurige vyandskap tussen die Ned Herv Kerk en die Ned Geref Kerk tot gevolg gehad.

So het die drie Hollands-Afrikaanse kerke dan in die ZAR tot stand gekom: die oorspronklike Voortrekkerkerk as staatskerk van die ZAR onder die naam Ned Herv Kerk en dan die twee afgeskeie kerke.

## DIE POGING TOT KERKVERENIGING

Die vereniging tussen kerke is geen geringe en maklik bereikbare saak nie, selfs nie onder die allergunstigste omstandighede nie. As die grondmotief tot 'n kerkvereniging op die nasionaal-politieke terrein ontspring en die gesindhede tussen die deelnemende partye nie bo verdenking is nie, maar die vereniging nogtans deurgevoer word op 'n wyse wat spreek van argeloosheid en oppervlakkigheid, dan kan verwag word dat sodanige vereniging nie alleen sal misluk nie, maar selfs groter verdeeldheid en twis as tevore tot gevolg sal hê. Dit is wat in wese gesê moet word van die poging tot kerkvereniging wat in die tagtiger jare van die vorige eeu tussen die Ned Herv Kerk en die Ned Geref Kerk beplan is en gelei het tot die totstandkoming op 7 Desember 1885 van die verenigde kerk onder die naam Ned Herv of Geref Kerk in de Zuid-Afrikaansche Republiek (Botha 1986:8-17).

Op sigself genome is die strewe tot groter kerklike eenheid deur kerkvereniging sekerlik te waardeer as 'n hoë en eerbare ideaal, maar dan is die voorwaarde dat die dryfvere suiwer Bybels-kerklik sal wees en dat die oë nie gesluit sal word vir

wesenlike en diepgaande verskille wat tussen die deelnemende partye mag bestaan nie. Hiermee is by die kerkvereniging van 1885 nie rekening gehou nie, met die gevolg dat die absoluut noodsaaklike voorafgaande dieptestudie oor die tersake teologiese en kerkregtelike aangeleenthede nooit werklik ter hand geneem is nie. Dit was asof die deelnemende kerke eenvoudig doof en blind geword het vir enigiets wat op enige wyse die begeerde kerkvereniging in die weg sou kon staan. Waarskuwings wat wel laat hoor is, is eenvoudig genegeer. Die gevolg was dat werklike kerklike eenheid, wat blywend sou kon wees, nie gedien is nie. Inderdaad het dit 'n tragiese bladsy geword nie alleen in die geskiedenis van die Ned Herv Kerk nie, maar ook in die geskiedenis van die kerk onder die Afrikaner.

Die vonk wat die ideaal tot kerkvereniging gelewer het was die gebeure op nasionaal-politieke terrein in die ZAR tussen 1877 en 1881. Die gebeure wat begin het met die anneksasie van die ZAR deur Shepstone vir Brittanje op 12 April 1877 en sy hoogtepunt bereik het met die klinkende oorwinning van die Boeremagte oor die Britse troepe in die slag van Majuba op 27 Februarie 1881, het gelei tot " 'n geestelike herrysenis, 'n nasionale ontwaking, 'n volksherlewing wat oor die staatsgrense uitgekring het" (Duvenage 1986:48). In die ZAR self het hierdie sterk samehorigheidsgevoel en eenheidstrewe die dryfveer tot kerkvereniging geword.

Hoewel die ideaal was om al drie die kerke te verenig, het die Gereformeerde Kerk om verskeie redes, waarvan die vernaamste was dat die kerk ook gemeentes in ander state gehad het, van die begin af buite die poging tot kerkvereniging gebly (Jooste 1958:199 e v). Later was die Gereformeerde Kerk se houding om eers te wag en te sien wat van die vereniging tussen die Ned Herv Kerk en die Ned Geref Kerk sou word. Uiteindelik het die Gereformeerde Kerk buite die poging tot kerkvereniging gebly. Dit het meegebring dat alleen die ander twee kerke met onderhandelinge voortgegaan het.

Omdat hierdie onderhandelinge reeds meermale in ander publikasies uitvoerig behandel is (onder andere Engelbrecht 1953:281 e v en Pretorius 1986:164-343), word hier nie nader daarop ingegaan nie behalwe om slegs enkele ter sake punte na vore te bring.

Die eerste keer dat amptelik binne die Ned Herv Kerk oor kerkvereniging gehandel is, was op die Algemene Kerkvergadering van November 1879 waar 'n besluit geneem is wat 'n vereniging met die Ned Geref Kerk 'n amptelike besprekingspunt gemaak het. Op die wyse is die gedagte van kerkvereniging op sinodale vlak geloods en ongelukkig sou dit op die vlak bly en sou die gemeentes nooit die geleentheid kry om hulle oor die kerkvereniging uit te spreek nie. Toe die saak uiteindelik by die gemeentes gekom het, was dit 'n voldonge feit wat deur die Algemene Vergaderings van die twee kerke kant en klaar gefinaliseer is. Juis deur hierdie optrede het beide Algemene Kerkvergaderings totaal buite hulle bevoegdhede gehandel en hulle gesag oorskry. Daarmee was die kerkvereniging uiteindelik ultra vires en kon dit die toetsing in die wêreldhof ook nie deurstaan nie (Botha 1961: 1-18).

Wanneer die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk weer in 1881 oor kerkvereniging handel, is dit om gunstig te reageer op voorstelle van die kant van die Ned Geref Kerk om 'n kommissie van twee predikante en vyf ouderlinge te benoem om 'n soortgelyke kommissie uit daardie kerk te ontmoet om oor die grondslae van kerkvereniging te onderhandel. Ds HS Bosman het as "wenk" die volgende drie punte vir die Kommissie van die Ned Herv Kerk aan die hand gedoen:

1. dat hij den naam van de Kerk niet wil veranderen;
2. dat men los moet zijn van het gezag der Sijnode van de Ned Gerefomeerde Kerk in de Kaapkolonie; alleen een broederband moet blijven bestaan.
3. Wij willen niet weten van gelijkstelling; aan het werk van een zendeling, om te arbeiden als een Predikant in onze vereenigde Kerk niet worden gedacht.

Hier kom dit al duidelik na vore dat die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk aanvaar het dat geen leerverskille met die Ned Geref Kerk bestaan het nie. Dit het die Algemene Kerkvergadering ongelukkig sy oë laat sluit vir 'n duidelike verskil in teologiese klimaat en beklemtoning wat wel tussen die twee kerke bestaan het. Die gevolg was dat die twee sake nooit werklik ter sprake gebring is nie.

By die aanvang van die byeenkoms van die twee kommissies op 31 Oktober 1882 is die genoemde punte van die Ned Herv Kerk deur die kommissie van die Ned Geref Kerk as van ondergeskikte belang beskou en kon daarom volgens hulle eers later, nadat oor die leer van die verenigde kerk gehandel is, ter sprake gebring word. Die kommissie van die Ned Herv Kerk was hiermee baie ingenome omdat hulle dit naïef en verkeerdelik geïnterpreteer het as sou die kommissie van die Ned Geref Kerk met hierdie punte ingestem het. Dit is 'n ernstige vraag of die kommissie van die Ned Herv Kerk deur hulle foutiewe aanname nie so oorgerus gemaak is dat hulle op die ou einde sienderoë toegelaat het dat tog van hierdie punte afgewyk is nie.

By die bespreking van die drie punte is hulle in omgekeerde volgorde behandel.

Eerste aan die beurt was die derde punt oor die ampsvoorregte van 'n sendeling. Hoewel by die beginsel van geen gelykstelling nie gehou is, is tog van die standpunt van die Ned Herv Kerk afgewyk in soverre 'n sendeling toegelaat sou word, met goedkeuring van die kerkraad, om in 'n blanke gemeente te preek maar nie die sakramente te bedien nie.

Ook by die tweede punt is afgewyk van die standpunt van die Ned Herv Kerk. Trouens in beginsel het dit reeds gebeur by 'n vroeëre besluit dat alleen predikante wat by die Kaapse Kerk gelegitimeer is, in die verenigde kerk toegelaat sou word. Daarmee is 'n besluit geneem wat direk in stryd was met die tweede punt van die Ned Herv Kerk en is die selfstandigheid van die Kerk

waarop in die verlede so vasgestaan is nou gedeeltelik prysgegee. Dat die verenigde kerk op die wyse wat die leer betref onderworpe gemaak is aan die Kaapse Ned Geref Kerk, is nie deur die lede van die Kommissie van die Ned Herv Kerk raakgesien nie. Hoewel formeel besluit is tot selfstandigheid teenoor die Kaapse Kerk met alleen 'n "broederlijke band" as verbinding, is tog ook 'n besluit geneem dat by 'n leerkwessie teen 'n predikant óf die Sinode van die Kaapse Ned Geref Kerk óf dié van die Oranje-Vrystaat en Natal as appèl-liggaam sou dien. Daarmee is 'n sussereiniteit van 'n buite-Transvaalse kerk ten opsigte van die leer van die verenigde kerk erken.

By die bespreking van die eerste punt van die Ned Herv Kerk oor die naam van die verenigde kerk, het 'n storm ontstaan. Dit was veral ds HL Neethling van die Ned Geref Kerk en voorsitter van die vergadering van die twee kommissies wat in hierdie verband 'n uiters vermetele en hovaardige houding geopenbaar het. Hy het die ou beskuldigings van ds Frans Lion-Cachet rondom die naam Hervormd weer opgerakel. Die naam was volgens hom onwettig en feitlik identies met teologies liberaal. Hy het selfs so ver gegaan om te sê dat die Ned Herv Kerk geen reg op sy eiendom gehad het nie.

Vanselfsprekend het die kommissie van die Ned Herv Kerk skerp hierteen geprotesteer. Ds NJ van Warmelo het hulle protes soos volg verwoord:

> "protesteert tegen de uitdrukking van de predikant van Utrecht. . . dat de naam, dien de Herv Kerk draagt, onwettig is. Daagt de predikant van Utrecht uit om voor eenige bevoegde burgerlijke rechtbank in de Transvaal te bewijzen dat de Ned Herv Kerk in de Transvaal geen aanspraak heeft op hare tegenwoordige eigendommen."

Dit is verbasend dat die onderhandelinge nie summier tot 'n einde gekom het na die bitsige vyandigheid van die kant van ds HL Neethling nie. Die kommissielede van die Ned Herv Kerk het hulle blykbaar laat sus deur 'n soort versoenende verklaring van ds Neethling op ds Van Warmelo se protes. Hy het naamlik nou verklaar dat hy met onwettig bedoel het "niet gewettig" deur 'n besluit van die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk nie. Verder het hy verklaar dat hy intussen 'n eksemplaar van die Kerkwet van die Ned Herv Kerk gesien het en daarin gelees het dat die Kerk wel die naam Ned Herv as eg erken het en dat ook die regering van die ZAR die naam erken. Oor die waarheid van hierdie verklaring kan baie vrae gevra word, tog het die kommissielede van die Ned Herv Kerk hulle protes teruggeneem en met die onderhandelinge voortgegaan. Dit spreek boekdele vir die sterk eenheidsgees, al was dit ook eerder op die nasionaal-politieke terrein, dat tog voortgegaan is. Aan die ander kant kan die voortgaan deur die kommissie van die Ned Herv Kerk ook as 'n onverantwoordelike fout geïnterpreteer word.

Die naamkwessie is voorlopig opgelos deur die volgende kompromisvoorstel van ds Van Warmelo te aanvaar:

a. De definitieve vaststelling van den naam over te laten aan de Sijnode der vereenigde kerk, zegge over 3, of 5, of 10 jaren en voorlopig den naam te houden van de Ned Herv of Geref Kerk in de ZA Republiek.
b. Dat intusschen aan de verschillende kerkeraden zal vrijgelaten worden de twee vormen van benaming naar goedvinden te gebruiken, gelijk zulks in de Kaapkolonie gebruikt werd tot aan de Sijnode van 1842, toen de naam aldaar vastgesteld werd.
c. Dat de verschillende kerkeraden der hereenigde kerk bij bovenvermelde Sijnode de steun hunner respectieve gemeenten zullen voordragen; en
d. Dat gemelde Sijnode alsdan zoveel mogelijk overeenkomstig de stemming der gemeenten den naam der hereenigde kerk voor de toekomst officieel vasstellen.

Juis deur hierdie en ander kompromisbesluite het die twee kommissies nie 'n behoorlike basis vir die kerkvereniging gelê nie, maar eerder die moontlikheid geskep dat die verskille weer later opgehaal sou word en sou bydra tot die vernietiging van die kerkvereniging. Werklik verantwoordelik het die twee kommissies hier nie opgetree nie. Jammer genoeg het beide die Algemene Kerkvergaderings van die twee kerke, maar veral die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk, op dieselfde patroon as die twee kommissies wat onderhandel het, eenvoudig hulle oë gesluit vir die verskille wat bestaan het en voortgegaan om die kerkvereniging te bou op wankelrige kompromisbesluite. Op die manier is daartoe gekom om in die loop van 1885 die kerkrade van die onderskeie gemeentes te laat saamsmelt om afgevaardigdes te kies vir die eerste Algemene Kerkvergadering van die verenigde kerk wat in Desember 1885 sou vergader.

DIE KERKVERENIGING MISLUK

Die voorgenoemde gebeure by die onderhandelinge en voorbereiding vir die kerkvereniging het tot gevolg gehad dat gaandeweg meer en meer lidmate begin insien het dat die kerkvereniging nie gaan lei tot die ideaal wat hulle gekoester het nie, maar tot die verdwyning van die Ned Herv Kerk. Gaandeweg het die besware al meer geword en al sterker na vore begin kom. Die gevolg was dat toe die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk in Januarie 1885 byeengekom het vir die finale besluite oor die kerkvereniging, daar in verskeie memories van lidmate aangedring is op handhawing van die naam Hervormd. Hierdie aandrang het in wese daarop neergekom dat die Ned Herv Kerk as sodanig gehandhaaf moes word. Tragies genoeg het die Algemene Kerkvergadering nie aan hierdie memories die nodige aandag gegee nie maar dit as óf te vroeg óf te laat beskou. Dit het die bedenkinge teen die voorgenome kerkvereniging verder vergroot en baie ampsdraers en lidmate finaal laat besluit om nie met die kerkvereniging mee te gaan nie. So het die konsulentsgemeente

van Pretoria, ook bekend as die gemeente Witfontein, in sy geheel buite die kerkvereniging gebly; terwyl in byna elke gemeente van die Ned Herv Kerk daar ampsdraers en lidmate was wat dieselfde gedoen het. Tereg het hierdie gemeente en lidmate hulle self beskou as wettige voortsetting van die Ned Herv Kerk (Engelbrecht 1953:302 en Botha 1961:14). Spoedig het die kerkraad van Witfontein die leiding geneem om die ontwrigte Ned Herv Kerk weer te herorganiseer.

Nietemin het 'n groot getal lidmate en ampsdraers van die Ned Herv Kerk tog wel met die kerkvereniging saamgegaan. Spoedig het dit vir baie van hulle ook duidelik begin word dat die verenigde kerk in heeltemal 'n ander rigting sou ontwikkel as wat hulle ideaal was. As lidmate van die Ned Herv Kerk, wat by verre die grootste van die twee verenigende kerke was, het baie gemeen dat die Ned Herv Kerk met sy tradisies tog in die verenigde kerk voortgesit sou word. Die teendeel het nou duidelik begin word, naamlik dat die verenigde kerk eerder 'n voortsetting van die Ned Geref Kerk was. Talle oudlidmate van die Ned Herv Kerk het hulle hoe langer hoe meer ontuis gevoel in 'n kerklike klimaat wat talle "nuwighede" gehuisves het soos opwekkingsdienste, bidure en die sing van Sankey- en Moody-liedere (Engelbrecht 1953:327 en Scholtz sj : 78).

Heelparty van hierdie ontnugterde lidmate het sonder versuim uit die kerk bedank om na die Ned Herv Kerk terug te keer. Reeds by die tweede Algemene Kerkvergadering van die verenigde kerk in Mei 1886 het 26 lidmate uit Rustenburg bedank. Op ander plekke het lidmate as indiwidue hulle lidmaatskap opgesê. Ander oud-Hervormers het hulle regte probeer beskerm deur aan die Algemene Kerkvergadering van die verenigde kerk te vra dat die Kerkwet van die Ned Herv Kerk ook die Kerkwet van die verenigde kerk sal wees. So 'n versoek is onder andere deur 211 lidmate uit Rustenburg aan die Algemene Kerkvergadering van 1886 van die verenigde kerk gerig. Op dié wyse wou hulle die verenigde kerk tog nog in 'n Hervormde rigting laat beweeg, egter sonder sukses.

Gaandeweg het die ontevredenheid onder die oud-Hervormers toegeneem en het dit in 1889 met die vasstelling van die naam van die verenigde kerk deur die Algemene Kerkvergadering as Ned Herv of Geref duidelik geword dat die kerkvereniging nog verder gaan misluk. Voor die vergadering was reeds 'n memorie met 40 handtekeninge uit Standerton wat versoek het dat die kerkvereniging verbreek moes word (Engelbrecht 1953:333). Dit was egter veral die vasstelling van die naam van die verenigde kerk wat 'n storm van protes ontlok het. By die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv of Geref Kerk van Mei 1890 is talle proteste ingedien (Wolmarans sj(a):20). Die proteste is egter van die hand gewys deur die Algemene Kerkvergadering met die argument dat die naamsvasstelling 'n afgedane saak was en dat die vroeëre eiendomme van die twee verenigende kerke nou getransporteer sou word op naam van die Ned Geref Kerk.

Dit mag eienaardig en selfs onnodig voorkom dat soveel klem gelê is op en

waarde geheg is aan die naam van die verenigde kerk, dat dit die vereniging laat misluk het. Was die woord Hervormd dan regtig so belangrik? Prof AD Pont het hierdie vraag soos volg beantwoord:

> Omdat die teologiese insig en standpunt en die historiese agtergrond van die Kerk nie altyd óf deur die Hervormde predikante óf deur die gemeentelede duidelik onder woorde gebring is nie, het die enkele woord Hervormd, die uitdrukking vir vele gemeentelede geword van alles wat hulle gevoel en gedink het ten opsigte van hulle Kerk in die Republiek en sodoende het die naam ook 'n simbool geword wat sowel intellektuele as emosionele reaksies kon uitlok. Hierdie besondere gehegtheid aan die naam Hervormd, kan enersyds daaraan toegeskryf word dat daarmee die onafhanklikheid van die Kaapse Sinode getipeer is en andersyds omdat vanaf 1865 die naam Hervormd deur die Ned Gereformeerde Kerk onder 'n vraagteken gestel is en dat dit juis 'n aanleiding was om die behoud van die naam op die voorgrond te stel (Pont 1955:136).

Dit was nie net die naamgewing wat reaksie ontlok het nie, maar ook die gepaardgaande voorneme om die eiendomme op naam van die Ned Herv of Geref Kerk te transporteer het onmiddellike reaksie uitgelok. In Pretoria en Potchefstroom het 'n aantal lidmate 'n bevel by die hooggeregshof aangevra om te verhinder dat die eiendomme van die Ned Herv Kerk op naam van die verenigde kerk getransporteer sou word. Hoewel die hof nie so 'n bevel wou uitreik nie, het die hof tog beslis dat die eiendomme van die Ned Herv gemeentes alleen op 'n ander naam getransporteer sou kon word indien die betrokke gemeentes self daartoe toestemming verleen het (Barket and Macfadyen 1903:225).

## DIE PROKURASIEKOMMISSIE KOM TOT STAND

Die besluite oor die naam en eiendomme het nou ook tot 'n meer georganiseerde en gekoördineerde reaksie van oud-Hervormers in die Ned Herv of Geref Kerk gelei. Die " protesterende en verongelijkte partij " het hulle verplig gevoel om nog verdere stappe te neem om hulle belange te beskerm (Wolmarans sj(a):23). In Julie 1890 is onder leiding van die heer ADW Wolmarans die volgende prokurasie opgestel en vir ondertekening uitgestuur:

> Wij de ondergetekenden respectievelijk Kerkeraden en leden der Nederduitsch Hervormde Kerk in de Zuid-Afrikaansche Republiek benoemen en stellen hiermede aan de Wel-Edele Heeren NMS Prinsloo, ouderling; MJ Wolmarans, idem; HC Visser, ADW Wolmarans, JJ Breytenbach, HJH Glas, Gert van Deventer, JT Maartens, JH Delarey, PL Bezuidenhout, MC Rijkaard, JJH Wolmarans, GJ Engelbrecht om namens ons al onze belangen, hoe ook genaamd te behartigen aangaande onze rechten in en tot

de eigendommen der Nederduitsch Hervormde Kerk in de Zuid-Afrikaansche Republiek en verder onze rechten en belangen te behartigen in en aangaande de Vereniging der Ned Herv Kerk en Ned Gereformeerde Kerk in de Zuid-Afr Republiek, en alle zoodanige stappen te nemen, zoowel in als buiten de Hoven dezer Republiek indien vereischt gezegde vereeniging te ontbinden of ter zijde te zetten, met macht aan bovengenoemde Heeren en of meer personen aan hom toe te voegen om voormelde last ten uitvoer te brengen, ten voorschijnen, zoowel eischende als verwerende in hooger beroep te komen, rechterlijke machtigingen te vragen, Agenten en Procureurs te benoemen, benoodigde akten en stukken te doen maken, te betekenen en te doen tekenen, en in het algemeen datgene te doen wat vereischt wordt; alles met de macht van plaatsbekleiding, belofte van goedkeuring, Schadeloosstelling en een billijke belooning in verband als rechten."



*NMS Prinsloo — Voorsitter van die Prokurasiekommissie (Foto: NHK Argief)*

Dit is belangrik om hier daarop te wys dat die heer MC Rijkaart uit Ventersdorp afkomstig was en dat hy ook een van die eerste vier ouderlinge van die Ned Herv gemeente sou wees. Hierop sal in die volgende hoofstuk weer teruggekom word.

By ontvangs van die getekende prokurasies uit verskillende distrikte, het genoemde here op 29 Augustus 1890 as Prokurasiekommissie gekonstitueer met NMS Prinsloo as voorsitter en ADW Wolmarans as sekretaris. Uiteindelik was

Wolmarans die hart en siel van die Prokurasiekommissie. Onmiddellik na konstituering het die Prokurasiekommissie met sy werksaamhede begin en besluit om 'n brief aan die kerkraad van die Ned Herv of Geref Gemeente Potchefstroom te rig waarin onder andere voorgestel is: "Om liever broederlijk uit elkander te gaan, zooals wij bij elkander gekomen zijn, opdat elke gemeente zijn eigendommen moge behouden."



*ADW Wolmarans — Sekretaris van die Prokurasiekommissie*

Die kerkraad van die Ned Herv of Geref gemeente het gevoel dat hulle die saak na 'n meerdere vergadering moes verwys en het so aan die Prokurasiekommissie kennis gegee. By ontvangs van hierdie antwoord het die Prokurasiekommissie die volgende besluit geneem:

> Besluit der vergadering van de commissie, vertegenwoordigende de lidmaten der Ned Herv gemeenten van Potchefstroom en elders in de Zuid-Afrikaansche Republiek, den 30 sten Augustus 1890, te Potchefstroom, te zamen gekomen in tegenwoordigheid van vele leden der Ned Hervormde Gemeente alhier.
> De Commissie overwegende dat, overeenkomstig Art 3 van de wetten en bepalingen der Ned Herv Kerk in de ZA Republiek, van 1869. Alle lidmaten blijven behooren tot de Ned Herv Kerk, zoolang sij niet door woord of daad ten duidelijkste toonen van hare afscheiding, of zoolang zij zich der

kerkelijke gemeenschap niet hebben onwaardig gemaakt.
Overwegende, dat zij alleen als lidmaten, tegenover het zich van de Ned Hervormde Kerk afscheidende Kerkbestuur zijn trouw gebleven aan de Kerk hunner vaderen.
Overwegend, dat het duidelijk is gebleken, dat de hoogere kerk besturen niet hebben voldaan aan hunne roeping, om zorg te dragen voor de belangen der Ned Hervormde Gemeente.
Overwegende, dat de Algemeene Kerkvergadering, na het daarstellen van een nieuwe Kerk met een nieuwen naam en nieuwe wetten, nu tracht het lidmaatschap der Gemeente, sowel als de kerkelijke eigendommen over te brengen op een anderen naam en op een andere Kerk.
Overwegende, dat de lidmaten aan niemand daartoe eenige machtiging of mandaat hebben gegeven, en het recht daartoe ook niet voortvloeit uit eenig artikel der wetten en bepalingen der Ned Hervormde Kerk voornoemd.
Overwegende, dat de Gemeente geprotesteerd heeft tegen het overbrengen van kerkelijke eigendommen op eenige anderen naam of op eenig ander genootschap.

BESLUIT NAMENS DE HERVORMDE GEMEENTE POTCHEFSTROOM:

1. Te verklaren, dat al de hier geteekende 914 lidmaten, zijnde personen, krachtens art 3 van de wetten en bepalingen voor de Ned Hervormde Kerk in de ZA Republiek vasgesteld op de Algemeene Vergadering te Heidelberg, op den 20sten November 1869, zijn en blijven lidmaten van de Ned Hervormde Kerk voornoemd.
2. Aan de Commissie der Algemeene Vergadering van de Ned Hervormde of Gereformeerde Kerk kennis te geven namens de Hervormde gemeenten van Potchefstroom, dat zij zich met genoemde Gemeente niet gebonden acht, aan het nieuwe kerkgenootschap, zich noemende Ned Hervormde of Gereformeerde Kerk in de ZA Republiek, door de kerkbesturen in het leven geroepen, en evenmin aan besluiten, genomen door hoogere besturen van bovengenoemde nieuwe Kerk.
3. De tegenwoordige leden van den kerkeraad, zoowel als den Predikant CW du Toit en hunne respectieve ambten te zullen blijven erkennen, indien deze door schriftelijk antwoord te kennen geven dat zij bereid zijn sich aan dit besluit te onderwerpen, en als zoodanig met de Hervormde Gemeenten samen te zullen werken, en daarmede tekennen gevende dat zij zich bereid verklaren de wetten en bepalingen der Ned Hervormde Kerk, vastgesteld den 20sten November 1869 en volgende dagen voortaan stipt te zullen handhaven.

Om namens de Hervormde Gemeente van Potchefstroom aanspraak te maken op alle eigendommen, behoorende aan en tot genoemde Hervormde Gemeente, en trachten zullen dezelfde in bezit te krijgen.

Die Prokurasiekommissie het besluit om eerste te Potchefstroom op te tree omdat die meeste lede van die Kommissie self uit Potchefstroom afkomstig was en omdat prokurasies met nie minder nie as 914 handtekeninge uit Potchefstroom ontvang is nie. Ds CW du Toit en 'n aantal kerkraadslede het skriftelik geantwoord op die oproep op hulle dat hulle by die Nederduitsch Hervormde gemeente bly. Oorblywende vakatures wat op die kerkraad bestaan het is op 'n gemeentevergadering van 2 Oktober 1890 aangevul en op 4 Oktober 1890 het die Prokurasiekommissie formeel die bestuur van hierdie gemeente in die hande van die kerkraad gestel. Hierdie wyse van optrede was ooreenkomstig die doel van die Prokurasiekommissie om eers die gemeente te reorganiseer en sodra kerkraadslede gekies en bevestig is terug te tree (Wolmarans sj(b): 24).

Dit het dus beteken dat te Potchefstroom die lidmate van die Ned Herv Kerk, wat wel met die kerkvereniging saamgegaan het, nou weer onder leiding van die Prokurasiekommissie uit die verenigde kerk uitgetree het en as Ned Herv gemeente onder die Ned Herv Kerkwet van 1869 gereorganiseer is. Ook te Pretoria en ander plekke het die Prokurasiekommissie op dieselfde manier te werk gegaan en Ned Herv gemeentes georganiseer.

Die Ned Herv gemeentes wat onder die Prokurasiekommissie die Ned Herv of Geref Kerk verlaat het, het nie dadelik na die Ned Herv Kerk, soos voortgesit deur die konsulentsgemeente van Pretoria en gereorganiseer deur ds MJ Goddefroy, teruggekeer nie. Twee redes is hiervoor aangevoer: daarmee sou hulle al hulle regte op die kerklike eiendomme wat in besit van die Ned Herv of Geref Kerk gekom het, prysgee en verder was hulle huiwerig omdat ds HS Bosman van die Ned Herv of Geref Kerk aan die begin van 1889 in 'n reeks artikels onder die titel De Leerkwestie ds Goddefroy van allerlei onregsinnighede beskuldig het (Engelbrecht 1953:334).

Uit voorgaande is dit duidelik hoe die Prokurasiekommissie die kerkvereniging gesien het. Hulle het dit as voorlopig beskou totdat die naam van die kerk vasgestel was en dat die naam van die verenigde kerk óf Nederduitsch Hervormd óf Nederduitsch Gereformeerd moes wees. Afwyking hiervan is gesien as verbreking van die grondslae van die vereniging en dit het beteken dat die vereniging tot niet was.

Verder het die Prokurasiekommissie dit nie so verstaan dat die twee deelnemende kerke se bestaan as selfstandige kerke deur die vereniging opgehef is nie. Die verenigde kerk is nie as 'n nuwe kerk beskou wat tot stand gekom het nie. Hulle het egter wel die vasstelling van die naam van die verenigde kerk as "Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk" gesien as die totstandbrenging van 'n nuwe kerk met 'n nuwe naam en met nuwe wette waartoe die lidmate geen mandaat of magtiging gegee het nie. Hulle het dus die saak so gesien dat die verenigde kerk tot en met die naamvasstelling voortsetting was van die twee deelnemende kerke, maar met die naamvasstelling het dit 'n nuwe kerk geword.

Daarom het hulle die lidmate wat teen die naamvasstelling geprotesteer het gesien as diegene wat trou bly aan die Ned Herv Kerk en wat kragtens Artikel 3 van die Kerkwet van die Ned Herv Kerk van 1869 nog altyd lidmate van die Ned Herv Kerk was. Die artikel het soos volg gelui:

> Deze allen blijven tot de Nederd Herv kerk behooren zoolang zij niet door woord of daad ten duidelijkste toonen zich van haar af te scheiden, of zoo lang zij zich der Kerklijke gemeenschap niet hebben onwaardig gemaakt.

Hierteenoor, so het hulle dit gestel, het die "hoogere kerkbesturen", wat die naam van die verenigde kerk as "Ned Herv of Geref" vasgestel het, in werklikheid afgeskei van die Ned Herv Kerk. So het hulle duidelik blyke daarvan gegee dat hulle nie voldoen het aan hulle roeping om sorg te dra vir die belange van die Ned Herv Kerk nie. Vandaar dat die Prokurassiekommissie dit as hulle taak beskou het om die Ned Herv gemeentes wat na hulle mening nog altyd as sodanig in die voorlopige verenigde kerk bly voortbestaan het, maar nou ontwrig is deurdat hulle kerkrade hulle verlaat het om by 'n nuwe kerk aan te sluit, te reorganiseer. Hierdie gemeentes wat binne die voorlopige verenigde kerk bly voortbestaan het, is geag net ontwrig te wees deurdat hulle kerkrade hulle verlaat het. Die kerkrade het by 'n nuwe kerk aangesluit. Daarom het ADW Wolmarans verklaar:

> Deze kommissie stelde zich ten doel: eerst het gemeente te reorganiseren met de verstandhouding, dat zodra dit was geschied en kerkeraadsleden behoorlik waren gekozen en bevestigd, dat de Prokurasie-Commissie terug zou treden en het bestuur der gemeente geheel te laten in handen van de Kerkraad.

Nou kan daar inderdaad betoog word dat die siening deur die Prokurasiekommissie van die kerkvereniging en sy optrede om die oud-Hervormers uit die verenigde kerk uit te lei, kerkregtelik gesproke nie in orde was nie (Botha 1969: 106-131). So 'n betoog berus op die volgende gronde:

1. Dit was nie maar net 'n voorlopige en voorwaardelike vereniging nie, maar van die begin af finaal.
2. Die verenigde kerk het nie eers 'n nuwe kerk geword toe die naam in 1889 vasgestel is nie, maar was vanaf sy geboortedatum 'n nuwe kerk. Dit omdat die Algemene Kerkvergaderings van die twee deelnemende kerke se besluite daarop neergekom het dat die twee kerke se bestaan opgehef is om 'n nuwe kerk te vorm.
3. Die lede van die Prokurasiekommissie en elkeen wat 'n prokurasie geteken het, het daarmee te kenne gegee dat hulle wel verenig het, al was dit dan slegs voorlopig. Maar daarmee het hulle by implikasie ook erken dat hulle hulle lidmaatskap van die Ned Herv Kerk prysgegee het. Op die wyse het hulle dus self artikel 3 van die Kerkwet van die Ned Herv Kerk oortree.

Indien toegegee word dat die Prokurasiekommissie se posisie en optrede nie kerkregtelik regverdigbaar was in die Ned Herv of Geref Kerk nie en dat dit as 'n voorbeeld gesien kan word van hoe argeloos die vadere oor die kerkregtelike aspekte van hulle optrede gedink het, dan moet die volgende sake teselfdertyd in gedagte gehou word:

1. Indien die Prokurasiekommissie se denke en optrede onkerkregtelik was, dan was die optrede van die Algemene Kerkvergaderings van die twee deelnemende kerke nog meer onkerkregtelik. Dat hulle sonder die uitdruklike toestemming van die gemeentes die kerkvereniging aangegaan het, getuig hoegenaamd nie dat hulle kennis van die basiese kerkregtelike beginsels, wat in 'n reformatoriese kerk verwag kan word, gehad het nie. Daarom dat by toetsing in die hof die uitspraak was dat die kerkvereniging self ultra vires (teen die reg) was (Botha 1961:1-18).

2. Met die kerkvereniging en alles wat daarmee saamgegaan het, is die vadere gekonfronteer met 'n kerkregtelike situasie wat geen spesifieke analogieë in die geskiedenis gehad het nie. Daarmee saam was daar ook geen teologiese opleidingsentrum vir die Ned Herv Kerk in die ZAR nie en feitlik geen moontlikheid om die saak teologies kerkregtelik vir hulle uit te maak nie. Behoorlike studiemiddele en bronne vir bestudering van die kerkreg het ontbreek.

3. 'n Baie groot getal van die lidmate is in feite deur die kerkvereniging oorval. Hulle is op 'n gegewe oomblik deur hulle kerkrade in wie hulle normaalweg vertroue gehad het, met die voldonge feit gekonfronteer dat die kerkvereniging plaasgevind het. Vanweë hulle gebrek aan kerkregtelike kennis en die daaruit voortvloeiende onsekerheid, het hulle aanvanklik gemeen dat hulle in die onvermydelike sou moes berus en maar met die kerkvereniging saamgaan. Eers later het hulle die volle konsekwensies begin besef en toe so gedoen soos hulle gemeen het hulle die reg gehad het om te doen.

4. Eers toe hulle reeds in die verenigde kerk was, het baie oud-Hervormers ontdek dat hulle in 'n kerk beland het met 'n totaal ander gees en inhoud as waaraan hulle gewoond was en as die wat hulle verwag het. Dit het nou duidelik geword dat die verenigde kerk voortsetting sou wees van die Ned Geref Kerk. Die Metodistiese koers, die opwekkingsdienste en bidure, die sing van Sanky- en Moodie-liedere en die sterk oriëntering op die Engelstalige kulturele wêreld aan die Kaapkolonie wat so oorheersend in die verenigde kerk gefigureer het, moes vanselfsprekend daartoe lei dat van die oud-Hervormers, wat anders oor hierdie sake gedink het en wat daarmee ontevrede was, iets sou doen en dit sou doen met die middele tot hulle beskikking. Juis daarom het die Prokurasiekommissie tot stand gekom.

Die totstandkoming en optrede van die Prokurasiekommissie het dus meegebring dat naas die Ned Herv Kerk daar nog 'n groep Ned Herv gemeentes tot stand gekom het. Net soos die Ned Herv Kerk en die Ned Herv of Geref Kerk, het

ook hierdie gemeentes gemeen dat hulle aanspraak gehad het op sekere kerklike eiendomme wat voor die kerkvereniging aan die Ned Herv Kerk behoort het.

## 'N VREDESPOGING VAN PRESIDENT PAUL KRUGER

Hoe tragies dit ook mag klink, die kerkvereniging het die vrede in die ZAR tot so 'n mate versteur dat dit ook op staatkundige gebied ernstige gevolge kon hê. Daarom het president Kruger "als Christen en als Hoofd van den Staat" toegetree en die drie partye na 'n samespreking genooi wat op 24 Augustus 1891 onder sy voorsitterskap plaasgevind het. Elkeen van die drie partye het ses verteenwoordigers gestuur. President Kruger het drie sake ter sprake gebring (Engelbrecht 1953:345):

1. Is die kerkvereniging uitvoerbaar?
2. Indien nie, is 'n minlike skikking oor die kerklike eiendomme nie moontlik nie?
3. Indien dit ook nie kon nie, laat die saak dan vriendskaplik voor die regbank beslis word.



*Spotprent: President Kruger probeer die kerkstryd besleg (Foto: NHK Argief)*

Ongelukkig het president Kruger se poging om vrede te bewerk op niks uitgeloop nie. Slegs punt 3 het oorgebly. As toets het die sogenaamde Trichardtsfontein kerksaak (Botha 1961: 1-18; Engelbrecht 1953: 349-551) gedien. Vriendskaplik was die gesindhede na die uitspraak beslis nie. Die hof het beslis dat die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk buite sy bevoegdhede gehandel het, dat die Algemene Kerkvergadering nie die gemeentes kon dwing om te verenig nie en dat die hele kerkvereniging daarom ultra vires was. Kerklike eiendomme kon alleen deur die eienaars naamlik die gemeente aan 'n ander liggaam oorgemaak word. Hervormde lidmate wat nie verenig het nie, was die wettige eienaars van die eiendomme van Ned Herv gemeentes.

Terwyl die Ned Herv Kerk en die Prokurasiekommissie oor hierdie uitspraak dankbaar en verheug was, was daar van die kant van die Ned Herv of Geref Kerk groot teleurstelling. Uit die geledere is bittere uitlatings oor die hofuitspraak gemaak soos dat dit eensydig en ongegrond was en dat die hof onder een of ander invloed was. Die Volksraad is selfs gevra om die hofuitspraak tersyde te stel. Nietemin het die hofuitspraak meegebring dat die Ned Herv of Geref Kerk op die meeste plekke tot 'n skikking oor die eindomme bereid was (Engelbrecht 1953:351).

## DIE PROKURASIEKOMMISSIE-GEMEENTES TREE TOE TOT DIE NED HERV KERKVERBAND

Na die hofuitspraak wat op 5 Junie 1893 gegee is, het die Prokurasie-kommissie geoordeel dat daar geen rede meer was om nie tot die Ned Herv kerkverband toe te tree nie. Bowendien het ds MJ Goddefroy deur sy uitvoerige publikasie De Kerkkwestie niet een Leer- maar een Levenskwestie van 1890, bevredigend geantwoord op die beskuldigings dat hy teologies liberaal sou wees (Botha 1981:82-92). Na voorbereidings wat teen die einde van 1893 en die begin van 1894 gemaak is, het die opname van die gemeentes onder leiding van die Prokurasiekommissie in die Ned Herv Kerk op die sewe en twintigste Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk vanaf 30 April tot 3 Mei 1894 plaasgevind.

Vir honderde oud-Hervormers wat aanvanklik met die kerkvereniging saamgegaan het, was die Prokurasiekommissie 'n brug om weer na die Ned Herv Kerk terug te keer. Ook te Ventersdorp het die oud-Hervormers op die wyse deur die Prokurasiekommissie as afsonderlike gemeente na die Ned Herv Kerk teruggekeer.

Hoofstuk 3

# VANAF AFSTIGTING TOT BY DIE KOMS VAN DS FS DU TOIT

## (1891 — 1905)

Met die kerkvereniging van 1885 het die lidmate van Ventersdorp en omgewing nog deel gevorm van die Ned Herv Gemeente Potchefstroom. Hoewel Ventersdorp toe nog nie 'n "goewermentsdorp" was nie, het dit in elk geval 'n afsonderlike afdeling van die Ned Herv Gemeente Potchefstroom gevorm waar buitedienste gehou is en van tyd tot tyd ook kinders gedoop is. Vir Nagmaal en "aanneme" is na die kerk te Potchefstroom gegaan.

Toe die Ned Herv gemeente onder ds CW du Toit en die Ned Geref gemeente verenig het om saam die nuwe Ned Herv of Geref Gemeente Potchefstroom te vorm, het dit die lidmate van die afdeling Ventersdorp ingesluit. Blykbaar was daar niemand van die Ned Herv lidmate wat geweier het om te verenig nie. Latere gebeure laat wel blyk dat daar tog talle was wat ernstige bedenkinge teen die kerkvereniging gehad het en nie juis met besondere entoesiasme daaraan meegedoen het nie. Hulle optrede was egter anders as in die afdeling Venterskroon waar die lidmate eenvoudig geweier het om te verenig en hulle as 'n afsonderlike gemeente, die Ned Herv Gemeente Venterskroon, gekonstitueer het (Engelbrecht 1942:116).

Die houding en optrede van ds CW du Toit het ongetwyfeld 'n deurslaggewende bydrae daartoe gelewer dat die grootste gedeelte van die Ned Herv Gemeente Potchefstroom, met inbegrip van die afdeling Ventersdorp, wel by die kerkvereniging betrek is. Ds du Toit was 'n beminlike persoon en die lidmate van Potchefstroom het gou aan hom geheg geraak. Juis daarom was hulle bereid om hom te volg. Sy houding was een van versigtigheid.

Met ds Du Toit se aankoms te Potchefstroom in 1883 was die saak van kerkvereniging al aan die orde. Aan die besprekings oor die saak het hy feitlik nie deelgeneem nie, behalwe om by geleentheid tot versigtigheid te maan. Toe hy wel in die vereniging ingegaan het, was sy standpunt dat dit slegs voorlopig was. Dit was sy mening dat die vereniging nie finaal was na die besluite van die Algemene Kerkvergaderings nie. Dit sou eers finaal wees as al die punte van verskil opgelos sou wees. Een van die verskilpunte was die naam wat die verenigde kerk sou dra (Engelbrecht 1942:115).

Die Hervormde lidmate van Potchefstroom (en Ventersdorp) het hierdie siening van ds Du Toit gedeel en daarom het hulle hom gevolg. Dit het egter gou geblyk dat sake nie gaan vlot nie. Reeds in "De Potchefstroomer" van



*Ds CW du Toit — Voorsitter by die stigtingsvergadering van die gemeente en baie jare konsulent van Ventersdorp (Foto: NHK Argief)*

12 Maart 1887 was daar sprake van "beroeringe" in die gemeente en moes ds Du Toit tot kalmte maan. In Augustus 1888 skryf ds Du Toit aan ds NJ van Warmelo dat in Potchefstroom 'n groot skeuring aan die kom was (Englbrecht 1953:384). In 1889 toe die Algemene Kerkvergadering van die verenigde kerk besluit op die naam Ned Herv of Geref Kerk, het ds Du Toit teengestem en die volgende redes vir sy teenstem laat aanteken (Engelbrecht 1942:121):

1. Omdat de naam Ned Herv of Geref een afwijking is van de oorspronkelijke overeenkomst welke als basis is neergelegd door de Vereenigings Commissie van 1882, waarbij bedoeld werd dat de keuze van den naam later te worden gedaan, zal zijn tusschen den naam Ned Herv of Ned Gereformeerd.

2. Omdat hij vreest dat door dien naam groote scheuring zal ontstaan in de Kerk.
3. Omdat hij vreest dat de vasstelling van deze naam de Kerkelijk effecten in gevaar zal brengen.

Met hierdie aangetekende besware, het ds Du Toit ook die besware van die oud-Hervormers van Potchefstroom verwoord. Dit was duidelik dat die kerkvereniging te Potchefstroom nie sou slaag nie. Geen wonder nie dat toe die Prokurasiekommissie gevorm is, die meerderheid lede uit Potchefstroom afkomstig was nie; en dat die eerste georganiseerde uittrede van oud-Hervormers uit die Ned Herv of Geref Kerk juis te Potchefstroom plaasgevind het nie.

DIE STIGTING VAN DIE GEMEENTE VENTERSDORP

Hoewel hulle die besware teen die kerkvereniging ten volle gedeel het, het die oud-Hervormers te Ventersdorp nie gelyktydig met dié te Potchestroom uit die Ned Herv of Geref Kerke getree nie. Die rede hiervoor was dat in Maart 1889 'n gemeente van die Ned Herv of Geref Kerk te Ventersdorp afgestig is van die gemeente Potchefstroom (De Villiers 1989:4). Die formele dorpstigting in 1888 het so 'n gemeenstestigting vanselfsprekend gemaak. Op daardie stadium was die oud-Hervormers nog deel van die verenigde gemeente van Potchefstroom en met die afstigting het hulle dus deel gevorm van die nuwe verenigde gemeente te Ventersdorp. Die gevolg was dat toe die oud-Hervormers te Potchefstroom onder leiding van die Prokurasiekommissie uit die Ned Herv of Geref Kerk uitgetree het, die oud-Hervormers te Ventersdorp nie daarvan deel was nie. Hulle sou dit afsonderlik moes doen.

Met die oog hierop het die oud-Hervormers te Blesbokfontein vergader om 'n kommissie aan te stel "om voor de belangen van de Hervormden in de wyk Ventersdorp te zorgen". Die datum waarop hierdie byeenkoms plaasgevind het, is ongelukkig onbekend. Dit was wel voor 12 Januarie 1892.

Hoewel dit bestaan het, is die notule van hierdie byeenkoms nie meer opspoorbaar nie. Daarom kan nie presies vasgestel word wat daar besluit is nie. Sonder twyfel kan aanvaar word dat daar wel besluit is om uit die verenigde kerk te tree om dieselfde redes en op die selfde wyse as wat die oud-Hervormers te Potchefstroom gedoen het. Vandaar dat 'n "Hervormde Commissie" aangewys is.

Met die uitsondering van MC Rijkaart is dit ongelukkig onbekend wie die ander lede van die kommissie was. MC Rijkaart was in elk geval die voorsitter van en dryfveer agter die kommissie en uit sy verslag op 20 Februarie 1892 het geblyk

> "dat de Commissie yverig heeft gewerkt en dat zij de zaak zoo ver hebben voortgezet dat men heden avond een begin kan maken met de oprichting der gemeente onder toestemming en medewerking van den Ned Herv Kerkraad van Potchefstroom."

Om hierdie verslag te kon lewer en vir die "Hervormden in de wyk Ventersdorp te zorgen", het van die kommissie harde werk en heelwat moeite geverg. Eerstens is daar gepoog om met die Ned Herv of Geref Gemeente Ventersdorp in gesprek te tree oor die kwessie van die eiendomme. Die oud-Hervormers se argument was dat hulle ook gehelp bou het aan die kerkgebou van die verenigde gemeente wat op 19 Julie 1890 ingewy is (De Villiers 1989:6) en dat hulle daarom minstens op kompensasie geregtig was. Die predikant van die gemeente, ds DJ Kriel, het eenvoudig geweier om die kommissie te ontmoet en wou selfs nie eers 'n antwoord op hulle versoek gee nie (Rykaart 1986:(5)4). Van die kant van die verenigde gemeente is blykbaar nie die minste poging aangewend om met die lidmate, wat later sou blyk etlike honderde te wees, in gesprek te tree om hulle te probeer behou nie. Trouens dit wil voorkom of die hele uittrede van die oud-Hervormers uit die Ned Herv of Geref gemeente, by die gemeente verbygegaan het. In sy teboekstelling van die honderd jaar geskiedenis van die Ned Geref Kerk Ventersdorp (De Villiers 1989), word ook nie deur ds JS de Villiers in enige opsig daarna verwys nie.

Die tweede saak waaraan die Hervormde kommissie aandag gegee het, was om met die kerkraad van die Ned Herv Gemeente Potchefstroom in verbinding te tree. Die gemeente het immers toe reeds weer as Ned Herv gemeente onder die Kerkwet van die Ned Herv Kerk gefunksioneer, nadat die gemeente uit die Ned Herv of Geref Kerk uitgetree het. Die kommissie van Ventersdorp wou nou graag nie alleen die medewerking nie maar selfs die toestemming van die kerkraad van Potchefstroom bekom om 'n selfstandige gemeente te Ventersdorp op te rig. Hierdie optrede is nie verrassend nie omdat Ventersdorp vroeër deel van die gemeente Potchefstroom was en indien die kerkvereniging nie plaasgevind het nie, sou Ventersdorp op die normale wyse uit Potchefstroom afgestig het. Met die oog hierop het MC Rijkaart die kerkraadsvergadering van die gemeente Potchefstroom op 11 Januarie 1892 bygewoon. Aan die kerkraadsvergadering het hy die opdrag wat hy te Blesbokfontein ontvang het meegedeel naamlik (Rykaart 1986:(5)4):

> om ds Du Toit te verzoeken om als Consulent daar aan te nemen daar hij een Gemeente daar wil stichten, hij wende hom dus nu tot deze Vergadering om assistentie te vragen in deze zaak.

Die kerkraadsvergadering het gunstig op die versoek gereageer en aan ds Du Toit toestemming verleen om in die derde week van Februarie 1892 Ventersdorp te besoek met die oog op die stigting van 'n Ned Herv gemeente aldaar.

Na afhandeling van hierdie opdragte het die kommissie 'n byeenkoms van die lidmate wat reeds besluit het om uit die Ned Herv of Geref uit te tree, te Ventersdorp belê vir 20 Februarie 1892 om verslag te kon doen.

Die verslag van broeder Rijkaart waarna reeds vroeër verwys is, is deur die

byeenkoms met belangstelling ontvang en wat nog belangriker is, is dat dit met algemene stemme goedgekeur is. Die goedkeuring het naamlik ingehou dat dadelik oorgegaan sou word tot die oprigting of konstituering van die Ned Herv Gemeente Ventersdorp. Daarom is die byeenkoms ook eers na die goedkeuring van die verslag gekonstitueer deur 'n voorsitter en sekretaris te kies en met gebed te open. Aanvanklik is die byeenkoms nie met gebed geopen nie en het broeder Rijkaart slegs die leiding geneem deur verslag te lewer. As voorsitter is ds CW du Toit gekies en as sekretaris broeder GC Jonas.

Dié wyse van optrede laat dit blyk dat diegene wat op die byeenkoms teenwoordig was, onder leiding van die kommissie, die goedkeuring van die verslag en die daarop volgende konstituering onder voorsitterskap van ds Du Toit as die formele oprigting van die gemeente beskou het. Dié siening blyk ook duidelik daaruit dat onmiddellik na die openingsgebed die wenslikheid om dadelik kerkraadslede te kies bespreek is. Nadat so besluit is het ds Du Toit die artikel uit die Wetten en Bepalingen voor de Nerderd Hervormde Kerk in de Zuid-Afrikaansche Republiek wat betrekking het op die verkiesing van ampsdraers, voorgelees. Die betrokke artikel het soos volg gelui:

> In nieuwe gemeenten wordt de eerste benoeming van ouderlingen en diakenen gedaan door meerderjarige, niet bedeelde en niet onder censuurstaande mans-lidmaten, onder de leiding van den consulent (NHKZAR 1870: hfst 2 art 5).

Interessantheidshalwe kan vermeld word dat in artikels 2 en 4 van dieselfde hoofstuk onder andere bepaal word dat ouderlinge bo 35 en diakens bo 25 jaar oud moet wees en dat die verkiesing per geslote stembrief moet geskied.

Die eerste kerkraadslede is toe ook verkies in die persone van A Röscher, MC Rijkaart, WD Basson en JA Visser as ouderlinge en dan JH Brandt, H van Dyk, F Labuschagne en JH Scheffer as diakens. Tot hulle het ds Du Toit 'n "woord van bemoediging" gespreek. Omdat die betrokke gemeentevergadering nie met 'n erediens gepaard gegaan het nie, is die broeders nie dadelik in hulle ampte bevestig nie. Dit sou later geskied. Daarom het ds Du Toit versoek dat "de Commissie zal aanblijven tot de gekozene kerkraadsleden voorgesteld zijn". Hierdie versoek van ds Du Toit het in lyn gelê met die uitgesproke doel en wyse van optrede van die Prokurasiekommissie om eers die gemeente te reorganiseer, toe te sien dat kerkraadslede verkies is en dan na die bevestiging terug te tree.

Hoewel uit die versoek van ds Du Toit dalk afgelei sou kon word dat dit nog geruime tyd sou duur voordat die verkose kerkraadslede bevestig sou word, het die bevestiging waarskynlik reeds op 21 Februarie plaasgevind. Daarom het die eerste amptelike vergadering van die kerkraad van die Ned Herv Gemeente Ventersdorp op 22 Februarie 1892 plaasgevind. Die waarskynlike bevestigingsgeleenheid was op 21 Februarie toe daar ook doopgeleentheid was en



Ouderling MC Rijkaart



Ouderling WD Basson



Ouderling AFC Röscher



Ouderling JA Visser

drie kinders naamlik Petrus Hendrik du Bruyn, Nicolaas Jacobus Coetzee en Anna Elizabeth Coetzee gedoop is (Erasmus 1942:4). Kerkregtelik gesproke was 21 Februarie 1892 dan die formele konstitueringsdatum of stigtingsdatum van die gemeente.

BEKENDE KERKLIKE FAMILIES

Voordat met die geskiedenis van die gemeente verder gegaan word, is dit baie interessant om kortliks aandag te gee aan enkele van die eerste kerkraadslede. Nie alleen hulle nie maar ook hulle families en nasate het 'n belangrike rol gespeel in die opbou van die Ned Herv Kerk in die algemeen en die gemeente Ventersdorp in die besonder. Volkome tereg merk FJ Rykaart op (1986: (11) 1):

> Hoe dieper en verder daar op die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Ventersdorp ingegaan word, hoe meer kom 'n mens die uniekheid van die samestelling van die gemeente agter.
> Dit is 'n kerk van familie en vir die familie.
> Die familiebande van die lidmate kom van ver af en strek wyd. Die verskillende familiegroepe is 'n opvallende kenmerk. Vir hulle wat die geskiedenis van die kerk nie ken nie sal dit nie maklik agterkom nie.

Die eerste wat genoem moet word was ouderling MC Rijkaart wat die leidinggewende figuur by die totstandkoming van die gemeente was. Martinus Cornelis Rijkaart is op 18 September 1846 te Goudrak in Holland gebore as een van die negentien kinders van Cornelis Rijkaart (30-11-1805) en Anna Keij (2-11-1810). Op agtienjarige leeftyd het Martinus saam met sy ouers en enkele ander broers en susters in Natal aangekom en hulle mettertyd naby Pietermaritzburg gevestig. Op een of ander wyse het hy daar met die familie Visser uit die Transvaal kennis gemaak met die gevolg dat hy in 1870 verhuis het na Palmietfontein, die plaas van Johannes Hendrik (Jan Boomplaas) Visser, toe nog in die distrik Klerksdorp. Daar is hy op 17 Mei 1874 met Martha Elizabeth Visser, 'n dogter van Jan Boomplaas, getroud (Rykaart 1986:(5)1).

Hoewel hy aanvanklik met die kerkvereniging saamgegaan het, soos ook die familie Visser, het ook hy saam met hulle besluit om weer die verenigde kerk te verlaat en terug te keer tot die Ned Herv Kerk . Saam met sy swaer Henning J Visser, ouderling te Potchefstroom, was hy lid van die Prokurasiekommissie en ook die leidinggewende figuur onder die oud-Hervormers te Ventersdorp. Uiteindelik het hy tot einde 1917 die gemeente Ventersdorp, hoewel met onderbreking, tog getrou as ouderling gedien. Soms was hy ook skriba. Dit was nie altyd maklik nie. Die herstel na die mislukte kerkvereniging, die tweede Vryheidsoorlog 1899-1902, die rebellie van 1914, die oprigting van kerkgeboue, het hoë eise gestel. Baie van die krisisse is sonder 'n predikant deur worstel. Hierby het gekom die persoonlike leed soos die verlies van kinders en sy

eggenote. Hy is op 21 Mei 1924 oorlede en te Palmietfontein in die Jan Boomplaas Geskiedkundige Begraafplaas begrawe.

Tweedens kan ouderling Johannes Andries Visser (*27-06-1838-22-09-1924), 'n seun van Jan Boomplaas en dus ook swaer van ouderling Rijkaart, genoem word. Oom Hansie, soos hy bekend was, het oor 'n fenomenale Bybelkennis beskik en kon hom ure lank met Bybelstudie besig hou. Hy was tot in die eerste dekade van hierdie eeu ouderling van Ventersdorp. Sy eerste vrou was Gertruida Johanna Cronje (*30-09-1844-17-07-1897), 'n suster van generaal PA Cronjé. Sy tweede eggenote Martha Francina Oosthuizen is kort na die huweliksbevestiging oorlede. Sy was die weduwee van AJG Oosthuizen en hulle was die grootouers van die latere bekende ds AJG Oosthuizen, voorsitter van die Algemene Kerkvergadering, die tweeling Dreyer predikante en mev (prof) CH Rautenbach. Daarna is hy weer getroud met Annie de Bruyn van Klippan naby Leeupan in Wes Transvaal. Op 22 September 1924 is hy daar oorlede en in die familie begraafplaas op Leeupan begrawe (Dreyer 1979:38 en Rykaart 1986:(6)1).



*JH (Jan Boomplaas) Visser*

'n Seun van oom Hansie was die bekende onderwyser van Opraap en later vanaf 1949 tot 1954 lid van die Provinsiale Raad, HMP Visser. Hy was ook ouderling van Ventersdorp en lid van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk (Dreyer 1979:38).

Benewens oom Hansie het nog 'n seun van Jan Boomplaas op die kerkraad van Ventersdorp gedien naamlik Hercules Jacobus Visser (Dreyer 1979:38). 'n Verdere seun Henning Johannes Visser was baie jare diaken en ouderling van die Ned Herv Gemeente Potchefstroom. Hy was ook lid van die Prokurasie-

kommissie. Hieruit is dit duidelik dat dr JGM Dreyer hierdie Visser familie tereg as bouers van die Ned Herv Kerk getipeer het. Dit het begin by die stamvader Johannes Hendrik Visser of "Jan Boomplaas". Hierdie naam het hy gekry vanweë sy dapper optrede in die geveg te Boomplaats in 1848 tussen die Boerekommando onder generaal AWJ Pretoruis en die Engelse leereenheid onder Sir Harry Smith en maj Warden. Hy was 'n neef van generaal Andries Pretorius en het as negentienjarige saam met hom na Natal gegaan en ook deelgeneem aan die slag van Bloedrivier op 16 Desember 1838. Benewens die feit dat Jan Boomplaas kommandant en lid van die Volksraad van die ZAR was, was hy ook ouderling van die Ned Herv Gemeente Potchefstroom. Hier het hy die voorbeeld van kerklike betrokkenheid aan sy kinders en hulle nakomelinge gestel. Vir die afgelope honderd jaar het talle van sy nasate in die gemeente Venterdorp 'n rol gespeel. Die Visser van is ook nog steeds goed verteenwoordig op die kerkraad. Nie alleen in die gemeente Ventersdorp nie maar ook in die wyer verband van die Ned Herv Kerk word steeds van die nasate van Jan Boomplaas aangetref. Omdat dit te ver sou voer om in besonderhede te gaan word slegs die volgende genoem: mev (ds) HME Dreyer wat tans weer saam met haar eggenote in die gemeente woon na sy aanvaarding van emeritaat, hulle seun Thomas F Dreyer wat in Durban predikant is en hulle dogter wat met dr JJ Steenkamp, predikant van die gemeente Poort getroud is. Verder ds HR Visser, Hoofdirekteur Diens van Barmhartigheid van die Ned Herv Kerk en sy suster mev Jienie Oberholzer, eggenote van prof dr JP Oberholzer. Hierbenewens is daar nog ds PJ Visser, seun van ds en mev HR Visser en mev (ds) HJ Odendaal, dogter van prof en mev JP Oberholzer en dan ds Petrie de Kock, hospitaalpredikant in Pretoria.

Derdens word genoem ouderling Adriaan Frans Christiaan Röscher (*05-08-1832 - 19-03-1912). In hoofstuk 1 is reeds verwys na die rol wat hy in die gemeenskap van Ventersdorp gespeel het veral by die proklamasie van die dorp, asook rondom die skool. Ouderling Röscher is te Uitenhage gebore. In 1854 kom hy na Transvaal waar hy in 1856 te Klerksdorp in die huwelik tree met Johanna Sophia van Jaarsveld (*22-09-1839 - 4-11-1909). Aanvanklik gee hy onderwys te Klerksdorp en ook in die Oranje-Vrystaat en later is hy die eienaar van 'n pont op die Vaalrivier, eers te De Wetsdrif en daarna te Zanddrift. In 1874 het hy hom met sy gesin te Ventersdorp gevestig as algemene agent. Tot met die kerkvereniging van 1885 was hy lid van die Ned Herv Kerk om daarna met die kerkvereniging saam te gaan. Met die proklamasie van Ventersdorp het hy toegesien dat grond vir die oprigting aan 'n kerkgebou beskikbaar was vir die Ned Herv of Geref gemeente. Wanneer hy egter ernstige bedenkinge teen die kerkvereniging ontwikkel besluit hy ook om na die Ned Herv Kerk terug te keer. Met die stigting van Ventersdorp word hy as ouderling gekies en die amp beklee hy vir 17 jaar. Hierdie betrokkenheid sal uit die verdere verloop van die geskiedenis van die gemeente blyk. Benewens sy rol in die breër gemeenskap

wat reeds genoem is, was hy ook voor die Tweede Vryheidsoorlog resident-vrederegter van Ventersdorp en na die oorlog veldkornet (Rykaart 1986:(4)4).

Hoewel ouderling Röscher ook sy deel gedoen het vir die oprigting van en uitgesien het na die inwyding van die nuwe kerkgebou, was dit hom nie beskore nie. Sowat 'n jaar voor dit sou gebeur is hy op 19 Maart 1912 oorlede en in die begraafplaas van Ventersdorp begrawe. Sy afsterwe is nie net in die gemeente Ventersdorp nie maar ook deur die Ned Herv Kerk in breër verband betreur. Die Westelike Ring het daarom ook besluit om die volgende skrywe aan die kerkraad van Ventersdorp te rig (Erasmus 1923:186):

> Weleerw Scriba:
> Die Westelike Ring, vertegenwoordigd door afgevaardigden ter Ringzitting te Zeerust 25 en 26 Maart 1912, betreurd ten zeerste het overlijden van den oud-Broeder en Ouderling onzer kerk ACF Röscher.
> En omdat wij weten, dat de overledene vooral voor Ventersdorp een zwaar verlies is, heeft de vergadering, boven vermeld, mij opgedragen om de bijzondere condoleanties, d z gevoelens van medelijden, van haar aan den Kerkeraad van Ventersdorp mede te deelen.
> Moge de Bestierder onzer kerkelijke belangen door dit wegvallen van een zoo groot weldoener ons geven de noodige moed om zooveel maar mogelijk is dit verlies voor zijn heerlijk werk te vergoeden.
> Ik heb de eer te zijn
> Namens de Ringsvergadering
> De Scriba Ds P van Drimmelen.

Vierdens kan die naam genoem word van diaken F Labuschagne wat later ook ouderling was, wat die langste van die eerste groep kerkraadslede bly dien het. Hy is op 29 September 1941 oorlede. Ook hy was verteenwoordiger van 'n baie groot familie in die gemeente wat in die afgelope honderd jaar ook talle kerkraadslede gelewer het. Die volgende vertelling uit die pen van ds CJ Smit vertel 'n verhaal van die Labuschagne's van Ventersdorp:

> Dit het gebeur met my eerste rondte huisbesoek in die wyk Kaalfontein dat ek vanaf die oggend tot die aand net met eie en aangetroude familie van die Labuschagne's te doen gekry het. Ten laaste het ons hy die huis van oom Robert Rolfe uitgekom. Hy was 'n Britse soldaat tydens die Driejarige oorlog. Hy het hier agtergebly en by die polisiemag aangesluit. Grappenderwyse merk ek op: "Dis goed om die dag se werk af te sluit by iemand wat sekerlik nie familieverbintenis met die familie Labuschagne's het nie," waarop hy antwoord: "Ag, Ds, wat praat jy, ek is dan met een van hulle getroud."

Vyfdens was daar diaken JH Scheffer. Johan Heinrich Scheffer, in die omgang bekend as oom Hennie, is op 22 Mei 1851 te Aberdeen in die Kaap-

provinsie gebore. Saam met sy ouers kom hy na Transvaal en teen 1860 woon hulle in Potchefstroom. Deur vlyt en vernuf het hy mettertyd 'n vermoënde besigheidsman en boer geword.

Op 9 April 1874 is hy getroud met Hendrina Margaretha Visser, gebore 19 Februarie 1860, nog 'n kleindogter van Jan Boomplaas Visser. Uit die huwelik is twaalf kinders gebore.

Hy het die Ned Herv Gemeente Ventersdorp trou gedien en groot bydraes gelewer, finansieel en andersins, tot opbou van die gemeente. Met die oprigting van die nuwe kerkgebou in 1912 het hy ruim bydraes gemaak.

As volksman het hy aan die Eerste en Tweede Vryheidsoorloë deelgeneem. Gedurende die Eerste Vryheidsoorlog is hy ook ernstig gewond. In die Tweede Vryheidsoorlog is sy plaas en winkels totaal deur die Engelse soldate geplunder sodat hy na die oorlog weer van vooraf moes begin.

Op 22 Februarie 1921 het sy eggenote hom ontval en self is hy op 23 November 1923 oorlede. Ook hulle nageslag het oor die jare in die gemeente hulle rol gespeel.

Sesdens kan genoem word Johannes Hendrik Hattingh van Dyk (gebore 17-09-1849). 'n Kleinseun van hom Willem Johannes van Dyk, wat self in Ventersdorp gebore is en daar belydenis afgelê het, maar die afgelope vyftig jaar naby Tzaneen boer, het 'n aantal mededelings op skrif gestel waarvan hier gebruik gemaak word.

Hendrik van Dyk, soos hy bekend was, was 'n kleinseun van die Voortrekker Frans Johannes van Dyk wat in 1838 saam met baie familielede te Bloukrans vermoor is. Die Van Dykfamilie was nasate van Joost van Dyk wat in 1691 vanuit Vlaandere na die Kaap gekom het. Reeds in 1834 het die Voortrekker Frans saam met sy broer Sybrand aan die Witkeirivier gestaan, waar Louis Trigardt hulle aangetref het. Die meeste lede van hierdie familie het hulle uiteindelik in Transvaal gevestig waar hulle 'n belangrike bydrae gelewer het in die vestiging en die opbou van kerk en volk.

Hendrik het met die afstigting van Ventersdorp op die plaas Groenfontein, naby Koster, geboer. Sy eerste vrou was Salomina, 'n dogter van Helgaard du Preez. Hulle is op 19 Januarie 1873 in die Hervormde Kerk te Potchefstroom in die huwelik bevestig en uit die huwelik is 3 seuns en sewe dogters gebore. Na die oorlye van Salomina is Hendrik op 8 Junie 1898 getroud met Maria Johanna du Plooy, die weduwee van Matthys J Basson. Uit hierdie huwelik is twee dogters en 'n seun gebore. Hendrik se presiese sterfdatum is nie bekend nie maar dit was "êrens net na 1910" op die plaas Leeufontein naby Bodenstein-halte.

Benewens die kleinseun Willem Johannes wat vir veertig jaar op die kerkrade van Duiwelskloof en Tzaneen gedien het, neem talle van die nasate van Hendrik van Dyk steeds hulle plek in in die Nederduitsch Hervormde Kerk. So dien twee seuns van Willem Johannes tewete Helgaard en Josef, op die kerkraad van Tzaneen. Broeder Nick Breedt van Roodepoort, wat nou betrokke is by die

Nederduitsch Hervormde Kerk se sendingaksie, sy broer Lukas wat predikant van Vanderbijlpark-Oos is en hulle broer Joop wat ouderling te Primrose is, is ook kleinkinders van Hendrik van Dyk. 'n Neef van Willem Johannes was die bekende ouderling Roedolf Jacobus Coertze van Ventersdorp wie se twee seuns Hansie en Thomas ook ouderlinge is en wie se kleinseun ds Roelf Coertze, tans Direkteur van die Ondersteuningsraad is.

Laastens kan vermeld word dat ook die ander broeders van die eerste groep kerkraadslede, wie se familie nie so talryk was nie, vir baie jare die gemeente trou gedien het. En nie alleen hulle nie maar ook van hulle nasate. Die vanne Basson en Brandt word by die nagaan van die geskiedenis van honderd jaar dikwels onder die ampsdraers van Ventersdorp aangetref.

Nog 'n familie wat wel nie onder die eerste kerkraadslede 'n verteenwoordiger gehad het nie, maar later en steeds op die kerkraad goed verteenwoordig is, is die familie Coetzee waarvan die bekendste seker was diaken Andries Jacobus Coetzee (*27-04-1890 -12-10-1957). Met die stigting van die gemeente was hy nog nie twee jaar oud nie. Sy jonger suster was een van die eerste drie dopelinge in die nuwe gemeente. Hulle ouers was die neef en niggie Andries Jacobus Coetzee en Jacomina Margaretha Campher, wat albei kleinkinders was van Jan Boomplaas Visser. Van diaken Andries Jacobus Coetzee vertel FJ Rykaart (1986:(11)3) die volgende:

> Oom Andries was 'n getroue kerkman. Hy wou nooit iets anders wees as net diaken nie.
> Hy het eers op Palmietfontein, toe op Nooitgedacht geboer, en toe weer op Palmietfontein gewoon. Dit is op die plaas waar die Venters, wat die eerste eienaars van die plaas was, begrawe is.
> Waar vandag drie wyke van die gemeente bestaan, het dit daardie jare net uit een wyk bestaan. Dit het meegebring dat Andries Coetzee te perd, perdekar of met 'n fiets die groot wyk moes deurkruis.
> Dit het soms gebeur dat iemand 'n "halfkroon" (25c) op die lys gesit het en dan moes dit agterna nog gehaal word.
> Andries Coetzee het gereeld die Nagmaalsdiens bygewoon, al moes dit soms met 'n fiets gedoen word.
> Wyle ds DF Erasmus het gesê dat sover as wat hy weet, Andries Coetzee nie een kerkraadsvergadering misgeloop het nie.
> Soms is daar 'n bees op die uithoek van die wyk gekollekteer en dan moes Andries Coetzee se twee seuns Andries en Jan te voet die bees na Ventersdorp jaag om verkoop te word.
> Die Coetzees was vanaf die begin betrokke by die gemeente en het omgesien na haar belange. Andries, Jan, Klaas en Fanie het getrou in die voetspore van hulle vader gevolg. Op een stadium het al vier broers saam op die kerkraad van Ventersdorp gedien.

VOORT MET DIE GESKIEDENIS VAN DIE GEMEENTE

Die eerste amptelike kerkraadsvergadering van die gemeente Ventersdorp het dan op 22 Februarie 1892 plaasgevind onder voorsitterskap van ds CW du Toit van wie dit uitdruklik in die notule vermeld staan dat hy "met goedkeuring van den Eerw Kerkeraad der N Herv Kerk van Potchefstroom" teenwoordig was. Ook van Potchefstroom was ouderlinge HJ Visser en J van den Berg met adviserende stem teenwoordig.

Op die vergadering moes 'n aantal van die noodsaaklikste reëlings getref word om die gemeente se werksaamhede aan die gang te kry. Die nodige notuleboeke en registers moes bestel word en dit is aan ds CW du Toit, wat ook nou formeel as konsulent gekies is, opgedra. Diaken JH Brandt is as kassier aangewys en hy is versoek "om uit te zien naar een koster". Ouderling Röscher het die kerkgebou van die Evangeliese Vereniging aangebied as "plaats voor godsdienst". Die kerkraad het dit egter van die hand gewys en besluit om eers by 'n gemeentevergadering verder oor die saak te handel. Intussen is ouderling Röscher versoek om in sy huis die Sondageredienste vir die gemeente waar te neem. Die eerste Nagmaalsnaweek is bepaal vir die laaste naweek van Maart 1892. Die gemeentevergadering van 26 Maart 1892 het toe wel besluit om die gebou van die Evangeliese Vereniging voorlopig te gebruik vir die gemeentelike eredienste.

Van besondere belang was uiteraard gemeentelike eiendomme. Sonder grond sou geen kerkgebou opgerig kon word nie en buitendien was daar steeds die gedagte om van die verenigde gemeente kompensasie te eis. In die verband het ouderling HJ Visser geadviseer dat eerstens 'n gemeentetelling gehou moes word voordat met die Ned Herv of Geref gemeente onderhandel sou word. Ouderling Röscher wat self op die boukommissie van die Ned Herv of Geref gemeente benoem was (De Villiers 1989:5), was goed bekend met sake en hy

> wyst er op dat de gronden van het kerkgebouw der Ned Herv of Gerf Kerk getransporteerd is op naam dier kerk en dat de collecten voor dat gebouw waren voor de Ned Herv of Geref Kerk en dat het onmogelijk zal zijn om iets van het gegevene terug te krygen.

Hoewel die aanspraak op kompensasie dus laat vaar sou moes word, het die gemeentetelling tog die voordeel ingehou dat die kerkraad van die begin af kon weet wat die sieletal van die gemeente was. Op die volgende vergadering van die kerkraad op 28 Maart 1892 het die ouderlinge die volgende getalle opgegee: MC Rijkaart 80 lidmate en 178 siele; WD Basson 117 lidmate en 280 siele; JA Visser 38 lidmate en 177 siele; en A Röscher 38 lidmate en 93 siele, wat 'n totaal gee van 270 lidmate en 729 siele. Daar is egter beklemtoon dat hierdie syfers nie finaal was nie omdat talle persone nie tuis was nie terwyl ander nog nie finaal besluit het of hulle by die gemeente sou aansluit nie.

Die grondkwessie is op die tweede vergadering van die kerkraad van 28 Maart 1892 verder gevoer. Van die gemeentevergadering van 26 Maart 1892

het die kerkraad opdrag ontvang "om dadelyk stappen te nemen om de noodige grond van de Regeering te vragen en dan zoo spoedig mogelijk eene noodkerk te bouwen".



*Veldkornet HC Visser*

Die kerkraad het hierdie opdrag eers weer breedvoerig bespreek en daarna die broeders A Röscher (ouderling) en HC Visser (veldkornet en ook nog 'n seun van Jan Boomplaas) as kommissie aangewys om die gronde te kry en dan so na moontlik aan die dorp. Die saak sou nie gou afgehandel word nie. Op 17 Oktober 1892 is 'n verdere kommissie bestaande uit ouderling Rijkaart en diaken Brandt dieselfde taak opgedra. Op 30 Januarie 1893 het selfs 'n derde kommissie bestaande uit broeders HJ Visser, MC Rijkaart en H Scheffer die opdrag gekry "om naar Pretoria te gaan om met die HE Regeering te onderhouden over de gevraagde kerkerven om een kerk op te bouwen, daar de gemeente ontevreden wordt en die bouwmateriaal verwaarloozen."

Op 17 April 1893 is die goeie nuus wel verneem dat "vier erven — van 200 bij 100 voeten" deur die regering geskenk is.

Uit die laaste aanhaling blyk dit dat in Oktober 1892 reeds boumateriaal vir die oprigting van 'n kerkgebou byeengebring is. Inderdaad het die kerkraad intussen op 16 Augustus 1892 besluit dat nie langer met die oprigting van 'n kerkgebou gewag kan word nie. Daarom is 'n boukommissie benoem bestaande uit A Röscher (voorsitter), MC Rijkaart (sekretaris) en die broeders JC Visser, JR Basson, JH Scheffer, PJN Pretorius, JH Brandt, LFJ Nel en WD Basson. Die afmetings van die kerk wat van hout en sink gebou sou word, was 60 voet (18,5m) by 30 voet (9,25m) by 12 voet (3.69m). Die fondament moes minstens 1´ (,64m) voet bo die grond uitsteek. Die kerkraad het ook besluit:

> er zullen Gothische vensters zijn waarvan de onderste ruiten zullen zijn 12 bij 14 en wel 12 ruiten en het bovenste gedeelte zal snywerk zijn.
> Br JH Brandt wordt algemeen gekozen om de materialen direct te laten komen tot naar Kroonstad of Vereeniging. Vensters, deuren en ruiten compleet.
> Er wordt besloten om het gebouw van binnen te beleggen met plafond planken.

Die bouwerk het sodanig gevorder dat die hoeksteen reeds op 15 April 1893 gelê is, dit wil sê nog voor die kerkraad amptelik kon verneem dat die gemeente vier erwe van die Regering ontvang het. Die gebou is wel opgerig op die betrokke erwe. Wanneer die kerk ingewy is, is onbekend maar van die hoeksteenlegging bestaan die volgende verslag (Erasmus 1942:11):



*Die hoeksteen van die eerste kerkgebou gelê op 15 April 1893 en herlê in die nuwe kerkgebou op 29 Junie 1912*

## PROGRAMMA VAN DE HOEKSTEENLEGGING DER NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN VENTERSDORP OP DEN 15DEN APRIL 1893

De optoch geschiede in de volgende orde:
De oudste Ouderling Br A Röscher, met den Bybel, en de Bouwmeester A Röscher Jr, met syn Troffel.
De Leeraren en Kerkeraadsleden van deze en andere Gemeentes: Van deze gemeente A Röscher, MC Rykaard, WD Basson, J Visser, CH Buitendag Ouderlingen.
Diakenen: JH Brandt, H van Dyk, Frederick Labuschagne, JH Scheffer, L Nel, Ds CW du Toit, Consulent.
Gouvernements-Ambtenaren: MS Gey, Resident-Vrederechter, HC Visser, Veldkornet, en anderen.
De Gemeente.
De verrichtengen waren als volgt:
Gezongen Psalmen 100:1 Ouderling Rykaard Ceremonie-meester.
Lezen, Maleachi 3:7-12 en toespraak Oud A Röscher.
Gezongen Psalm 118:11 Gelezen Nehemia 2:17-20 Wydingsgebed Ds Rorich.
Legging Hoeksteen Ds CW du Toit (Consulent)
Vrywillige toespraken.
Dankgebed door Ds CW du Toit (Consulent).
Slotzang Gezang 20:9; en Zegen.
By de toespraak door Ouderling Röscher na het lezen van Maleachi 3, die hy zeer ernstig uiteen zette en toepaste by gelegenheid, werd gelegenheid gegeven om op de Hoeksteen tienden, m a w vrywillige offeranden, te leggen zoals een ieder goed mocht vinden; en daar de opkomst zeer groot was, en dicht aan elkaar staande, werd zowat vertoefd om de buitensten ook kans te geven, en werd telkens weer op de beloften in Maleachi 3 gewezen aan degenen die dat woord gehoorzaamden en hunne tienden inbrachten.
Er werd op de Hoeksteen gelegd £16. Dit was meer dan verwacht werd: want was het niet verwacht dat zulk een gelegenheid zou gegeven worden; zoo waren de aanwezige gewilligen meest onvoorbereid en met ledige zakken, doch men kon zien de een van den ander geld ter leen vragen om toch iets by te dragen.
Dit heeft velen de ooren en oogen doen opengaan, en zal wel meer dan een tot het geven van des Heeren tienden doen besluiten.
Toen niemand anders optrad sprak Ouderling Röscher, als Voorsitter der Bouw-Commissie, de vergadering toe, dankende een ieder die zoo gewillig hebben bygedragen.
Alles liep in orde af zonder een enkel haakje.
Het bovenstaande Programma met de namen van ZHE SJP Kruger als

Staatspresident en van andere hooge ambtenaren werden in de kas van den Hoeksteen gelegd met de jongste Staatscourant.

Wat wel op die kerkraadsvergadering van 17 April 1893 besluit is, was om di Murray en Van Belkum vir die inwyding te nooi. Ds van Belkum was op daardie stadium predikant van die Ned Herv Gemeente Rustenburg, terwyl ds Murray van die Ned Herv gemeente Jacobsdal in die Oranje-Vrystaat was. Dit is interressant dat ds Van Belkum genooi is aangesien Ventersdorp toe nog nie weer in dieselfde sinodale verband as Rustenburg was nie. Hoe ds Murray betrokke geraak het is onbekend. Waarskynlik deur middel van ds Du Toit. Ongetwyfeld het dit 'n belangrike bydrae gelewer dat ds Murray later na Ventersdorp beroep is.

VOORLESER EN VOORSINGER

Waar die gebruik in die meeste gemeentes was om 'n vaste voorleser te hê, het die kerkraad van Ventersdorp besluit om af te wyk. Op aanbeveling van ds Du Toit het die kerkraad reeds op sy tweede vergadering van 28 Maart 1892 besluit "dat de ouderlingen by beurten zullen voorlezen in de godsdienstoefening."

Die eerste voorsinger van die gemeente was broeder Nicolaas Jacobus Campher (*26 Junie 1851 - 20 Februarie 1913). Hy was ook getroud met 'n dogter van Jan Boomplaas Visser naamlik Johanna Christina (*23 Augustus 1854 - 21 Junie 1916). Hulle was die ouers van die baie bekende ouderling Nico Campher van die gemeente Klerksdorp (Botha 1966: 94 en verder) en die grootouers van die broeders Coetzee wat tans nog op die kerkraad dien.



*Heel links Nicolaas Jacobus Campher (26-6-1851 — 20-2-1931) eerste voorsinger van Ventersdorp en heel regs ouderling MC Rijkaart. Die bruidspaar is CJ Campher en ME Campher (geb Rijkaart)*

Broeder Campher was tot 1894 voorsinger en daarna is hy opgevolg deur broeder FWC Buitendag. Die besluit van die kerkraadsvergadering van 21 Januarie 1895 was om "den heer FJ Buitendagh te kiezen tot permanente voorzinger in de Kerk." Ds Erasmus skryf hieroor (1942:5):

> Dat die keuse voortreflik was het later oorvloedig geblyk. Hierdie broeder is die bekende latere ouderling FWC Buitendag wat op Sondag 28 Januarie 1940 in die Ventersdorpse hospitaal oorlede is.
> Die broeder was ook vir baie jare kerkraadslid en skriba.

FJ Rykaart herinner hom die optrede van 'n voorsinger in Ventersdorp soos volg (1986:(7)3):

> As kind het ek die voorreg gehad om in kerkdienste te wees waar 'n voorsinger opgetree het. Nadat die predikant die Psalm of Gesang opgegee het, stap die Voorsinger waardig na vore en neem sy plek agter 'n tafeltjie of kateder in.
> Nadat hy so 'n slag oor die gemeente gekyk het, sy bril reg geskuif het, sit hy die Psalm of Gesang in.
> Sy taak is nou om sterk leiding te gee en te sorg dat hy die regte noot hou en altyd so 'n "kort kop" voor bly. Hy het ook gesorg dat niemand anders die leiding oorneem nie. Daar was goeie sangers in die gemeentes en iemand anders kon maklik so spoggerig vertel dat hy die leiding amper oorgeneem het.

Vir die eerste jare moes elke kerkganger sy eie stoel of bankie bring as sitplek in die kerkgebou. Eers in Julie 1895 het die kerkraad aan 'n mnr Robberts opdrag gegee om kerkbanke te maak. Ongeveer ses maande later was die werk afgehandel. Daar is wel gedebatteer of sitplekke gekoop sou word en hoe dit toegeken sou word. Dit wil voorkom of die saak nooit regtig besleg is nie.Ook 'n eie nagmaalservies is nie gou aangekoop nie. Hoe die gemeente intussen oor die weg gekom het is nie bekend nie, want eers op die kerkraadsvergadering van 18 April 1898 is besluit om 'n nagmaalservies aan te koop.

Te begrype was die verhouding met die Ned Herv of Geref Gemeente Ventersdorp in die eerste jare taamlik gespanne. Reeds op die kerkraadsvergadering van 9 Julie 1892 staan genotuleer: "Er komt een klacht in dat door Ds D Kriel verteld wordt dat de kinderen door ds CW du Toit gedoopt, onwettig gedoopt zijn, en dat de gemeente er over ontevreden is."

Om die saak te ondersoek is broeders WD Basson en MC Rijkaart benoem. Op 30 Januarie 1893 het hierdie kommissie rapport gedoen dat die segsman "trok zijne woorden terug en de zaak kun dus niet verder gaan". Intussen is wel op die kerkraadsvergadering van 17 Oktober 1892 gerapporteer dat ds Kriel "iets gezegd zou hebben omtrent de leer van ds CW du Toit". Ouderling Röscher en Visser het uit eie beweging ondersoek gedoen en doen verslag:

"maar het blykt dat ds Kriel niets anders gezegd heeft dan dat ds du Toit geene synode heeft by welke hij verantwoording schuldig is."

Gelukkig het die sake blykbaar vinnig oorgewaai en is nooit weer op die kerkraadsvergadering aan sulke sake aandag gegee nie. Mettertyd het die verhouding tussen die twee gemeentes verbeter en later selfs hartlik geword. Die opmerking van ds Kriel het wel die gevolg gehad dat die kerkraad nog hy dieselfde vergadering besluit het "dat het noodzakelijk is dat de Ned Hervormde gemeenten thans onder bediening van ds CW du Toit zich bij elkander aansluiten in een kerkelijk verband".

Tot 'n afsonderlike verband van hierdie gemeentes los van die Ned Herv Kerk van die ZAR het dit gelukkig nooit gekom nie. Want toe reeds het die Ned Herv Kerk onder di Goddefroy en Van Belkum en die Ned Herv gemeentes onder die Prokurasiekommissie al baie nader aan mekaar beweeg. Dit was alleen die hofuitspraak in die toetssaak oor die eiendomme te Trichardsfontein wat afgewag is, wat ineensmelting vertraag het. Intussen het sake in praktyk tussen die twee "afdelings", soos hulle soms genoem is, feitlik daarop neergekom dat hulle reeds een was. Selfs te Ventersdorp het daar byna by elke kerkraadsvergadering 'n kerkraadslid van die gemeente Lichtenburg, wat 'n gemeente van die Ned Herv Kerk van die ZAR was, opgedaag om sitting te neem met adviserende stem. Of kerkraadslede uit Ventersdorp op dieselfde wyse sitting op Lichtenburg se kerkraadsvergaderings gehad het is onbekend omdat die notules van Lichtenburg uit die betrokke tyd nie meer opspoorbaar is nie. Die uitnodiging van ds Van Belkum na die inwyding van die eerste kerkgebou te Ventersdorp is 'n verdere bewys daarvan. Trouens kort na die hofuitspraak in Junie 1893 het die kerkraad reeds besluit om die broeders Röscher en Brandt as waarnemers na die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk wat in Oktober sou sit, te stuur. Ongelukkig het hulle toe nie die vergadering bygewoon nie.

Enkele maande later is die gemeente wel geroep om te besluit oor eenwording van die "twee afdeelingen der Ned Herv Kerk." Op 'n gemeentevergadering van 13 Januarie 1894 het ouderling Röscher die saak toegelig en versoek dat die gemeente aan die kerkraad opdrag moes gee hoe om te handel. Die saak is met instemming ontvang: "De vergadering verklaart door op te staan dat het wenschelijk is dat de twee afdeelingen van de Herv Kerk één worden".

Na verdere bespreking besluit die vergadering dat die kerkraad die verslag van die twee kommissies wat in Pretoria oor eenwording gehandel het (12 Januarie 1894) in ontvangs sal neem en dan sal besluit of die gemeente weer opgeroep moes word.

Op 14 April 1894 is die gemeentevergadering dan weer byeen om oor die saak te handel:

Aan de orde is het kerkverband tusschen de twee afdeelingen der NH Kerk. Br DJ Bodenstein leest en verklaart de notulen van de Commissievergadering van 12 Januarie 1894 op Pretoria.
De notulen worden goedgekeurd en aangenomen.
Br H Buitendagt stelt voor: om zoo spoedig mogelijk tot een kerkverband over te gaan, indien de kerkeraad het goedvindt. Dit word gesec door Br DG Jacobs en aangenomen zonder tegenstem.

Inderdaad sou die eenwording spoedig plaasvind en wel op die Algemene Kerkvergadering van die Ned Herv Kerk van 30 April 1894 en volgende dae. Die betrokke vergadering is juis betitel as "De Gecombineerde Algemene Kerkvergadering der Nederduitsch Hervormde Kerk." Op die vergadering het ouderlinge A Röscher en M Rijkaart en diakens JH Scheffer en LFJ Nel van Ventersdorp sitting gehad. Op die vergadering wat agter geslote deure gehou is en tot 4 Mei 1894 geduur het is die "Rapport van de Commissie voor één kerkverband" behandel en die eenwording afgehandel. Later in 1894 is die notule van die vergadering wel gepubliseer.

Een van die eerste sake wat nou ter sprake moes kom was die beroep van 'n eie predikant. Dit was egter duidelik dat die gemeente waarskynlik nie alleen 'n predikant sou kon dra nie en dat daarom na 'n kombinasie gesoek sou moes word. Die gemeente Lichtenburg het in 'n soortgelyke posisie gesit. Met die verwagting dat die eenwording sou realiseer het ouderling WD Basson reeds op die kerkraadsvergadering van 16 April 1894 te Ventersdorp verklaar dat die kerkraad van Lichtenburg graag wou weet of Ventersdorp met hulle in kombinasie sou wou gaan om 'n predikant te beroep. Die kerkraad het wel besluit dat hy dit wenslik geag het dat die saak verder bespreek moet word.

Om een of ander rede is die saak vertraag tot die gemeentevergadering van 18 Januarie 1896 opdrag gegee het dat met die kerkraad van Lichtenburg onderhandel moet word. Hoewel die onderhandelinge plaasgevind het en Wolmaransstad en Klerksdorp ook op 'n stadium belanggestel het, het alles uiteindelik deur die mat geval.

Die gevolg was dat die kerkraadsvergadering van 17 Oktober 1898 die saak van 'n eie predikant in diepte bespreek het. Op daardie stadium was daar wel 'n korrespondensie met ds J de Vries van 'n Ned Geref gemeente aan die gang om hom vir Ventersdorp beskikbaar te stel. Dit het egter nie geslaag nie. Die gevolg was "Br Labuschagne stelt voor en Br Nel sec dat wij heden overgaan om een predikant te beroepen en dat wij eene salaris van £350 waarborgen voor drie jaren."

Nadat hierdie voorstel aanvaar is het die keuse met algemene stemme op ds Andrew Murray van die Ned Geref Gemeente Jacobsdal geval. Ds CW du Toit het as konsulent wel 'n beslissende bydrae tot hierdie keuse gehad. Maar hierdie keuse was ook 'n openbaring van die teenstellende gedagterigtings wat in die Ned Herv Kerk bestaan het.

TEENSTELLENDE GEDAGTERIGTINGS IN DIE NED HERV KERK

Wanneer hier van teenstellende gedagterigtings in die Ned Herv Kerk gepraat word, beteken dit nie dat dit primêr teologiese gedagterigtings was soos dit byvoorbeeld in die Nederlandse Hervormde Kerk die geval was nie. Dit was ook nie rigtings wat in verenigings georganiseerd teenoor mekaar gestaan het nie. Die gedagterigtings het eerder verband gehad met die nasionaal politiek-kulturele vraagstukke van die land en die posisie en standpunt van die Ned Herv Kerk in die verband (Botha 1981:124-131).

Die een gedagterigting, gelei deur ds MJ Goddefroy, het veral sy steun gehad onder diegene wat nooit met die kerkvereniging saamgegaan het nie. Volgens hierdie gedagterigting moes alleen predikante uit die Nederlandse Hervormde Kerk of seuns uit eie geledere wat in Nederland opgelei is, as predikante in die Ned Herv Kerk in die ZAR toegelaat word.

Die motivering vir hierdie gedagterigting was positief die skepping van 'n stuk Nederlandse georienteerdheid as bolwerk teen die Kaaps-Engelse invloede in die kerklike en staatkundige lewe in die ZAR. Negatief was daar die vrees dat predikante uit die kringe van die Ned Geref Kerke maar weer 'n kerkvereniging sou probeer bewerk wat die gevaar van verengelsing in kerk en staat weer sou vergroot. Ter wille van die Voortrekkerideaal van die republikeinse Afrikaner, was hierdie gedagterigting sterk pro-Nederlands en anti-Engels wat ook meegebring het dat dit skerp anti-Kaaps was.

Die teenstaande gedagterigting het weer veral sy steun gevind onder die vroeëre Prokurasiekommissie mense. Hulle wou die predikantenood in die Ned Herv Kerk verlig met hulp uit die Ned Geref Kerke. Miskien sou hulle beskryf kon word as die Koloniale-Afrikaner element in die Ned Herv Kerk. Dit wil sê Afrikaners in die ZAR wat nie so skerp afwysend teen die Engelse imperiale politiek en die opdringing van die Engelse kultuur gestaan het nie. Dat hulle steun uit die kringe van die Prokurasie-kommissie mense gekom het is verstaanbaar, omdat hulle nie soveel gevaar gesien het in die koppeling van die Ned Herv Kerk aan die Kaapse Kerk nie. Hulle woordvoerder was juis ds CW du Toit van Potchefstroom en ook konsulent van Ventersdorp en tot 'n mindere mate ouderling ADW Wolmarans.

Dit was juis die beroep van ds Murray na Ventersdorp wat die twee gedagterigtings skerp op die Algemene Kerkvergadering van 1899 in botsing met mekaar gebring het. Vanuit die Goddefroy-rigting was die volgende twee beskrywingspunte ter tafel (Botha 1981:129):

> 1. Dat artikel 1 hoofstuk 4 aldus worde gewyzigd, dat niemand als predikant zal worden toegelaten, dan die van kindsbeen af tot de Ned Herv Kerk heeft behoort en bewys overlegd, dat hij van dien tyd af tot de Ned Herv Kerk behoord heeft.
>
> en

2. Dat hoofstuk 4 artikel 1 aldus worde gewijzigd, even als in vroege jaren niemand als predikant zal worden toegelaten dan die ondermeer bewys overlegd, dat hij minstens twee aftereenvolgende jaren lidmaat der Ned Herv Kerk het geweest.

Goddefroy en sy ondersteuners wou die "Hollandsch-Afrikaanzche" karakter van die Ned Herv Kerk ongeskonde bly handhaaf.

Ouderling Janson het dit so verwoord (Botha 1981:165).

Wij hebben meer leeraren noodig maar moeten niet vergeten, dat onze kerk is een Hollandsch-Afrikaansche kerk en dat wij dat karakter moeten bewaren.

Die Du Toit rigting was die oortuiging toegedaan dat hulle die Afrikaner se saak moes bevorder deur Afrikaners uit die Ned Geref Kerk-familie te beroep. Ds du Toit het geargumenteer dat die Ned Herv Kerk nie so ver van die Kaapse en Vrystaatse Kerk gestaan het as wat voorgegee word nie. Daarteenoor het die Nederlandse Hervormde Kerk in geen verband gestaan tot die Ned Herv Kerk in die ZAR nie.

De geheele zaak lijkt veel naar eene gratis concessie aan Hollandsche predikanten. Wij hebben te doen met Afrikaners en daarom zijn Afrikaansche predikanten beter.

Tussen die twee gedagterigtings het ds Van Belkum stelling ingeneem:

Of een predikant komt uit Holland, of Engeland, of Vrystaat of de Kaapkolonie, hij is voor de kerk in de Republiek een vreemde. Hij ziet gevaar in het toelaten van predikanten in de Kaapkolonie, hij ziet gevaar in beroofd zijn van predikanten.

Wesenlik het Van Belkum se standpunt egter nie met die van Goddefroy verskil nie. Ouderling FG Joubert het die twee beskrywingspunte so geamendeer:

Art 1 hoofstuk 1V worde aldus geleest en uitgebreid:

NB Elke predikant van een andere kerkgemeenskap die zich wenscht beroepbaar te stellen als predikant bij de Ned Herv Kerk in de ZAR moet zich vooraf onderwerpen aan de bovengemelde legitimatie, aan een schriftelijke belofte van getrouwheid aan de Regeering dezer Republiek en aan een zogenaamd Colloquium doctum (dat is geleerd gesprek) te houden met de kommissie der Algemeene Vergadering der Ned Herv Kerk in de ZAR.

Sowel Van Belkum as die Goddefroy-rigting het hierdie amendement gesteun. Du Toit was skerp daarteen. Die amendement is egter aanvaar met die gevolg dat predikante uit die Ned Geref Kerk groepe in die toekoms nie sonder meer beroep sou kon word nie.

DIE DIENSTYD VAN DS A MURRAY 1899-1904

Die besluite van die Algemene Kerkvergadering was nie van toepassing op ds Murray nie en op die gemeentevergadering en kerkraadsvergadering van 30 Januarie 1899 kon hy die voorsitterstoel te Ventersdorp inneem. Ds Murray was 'n seun van prof John Murray van Stellenbosch. Hy is op 21 Februarie 1852 te Burgersdorp gebore. In 1877 het hy predikant geword van die Transvaalse Ned Geref gemeente Standerton, Amersfoort en Ermelo en vanaf 1881 predikant van die Ned Geref Gemeente Jacobsdal. In April 1904 is hy in die Ned Herv Gemeente Rustenburg bevestig. Daar het hy gebly tot sy emeritaat in 1921. Daarna het hy in Pretoria gewoon tot by sy oorlye op 10 Mei 1930.



*Ds A Murray Jsn (21-2-1852 — 10-5-1930) — Eerste predikant van Ventersdorp vanaf 1899 tot 1904 (Foto: NHK Argief)*

Ds Murray het 'n innemende geaardheid en 'n waardige houding gehad en was ernstig in sy prediking. In sy hart het hy egter nooit werklik afskeid geneem van die gebruike en tradisies van die Ned Geref Kerk nie. In die gemeente Rustenburg, maar veral in die gemeente Zeerust waar hy konsulent was, het dit nogal tot ernstige botsing gelei (Rex 1971:259). Nogtans het hy in die Ned Herv Kerk gebly en sy predikantwerk trou bly doen. Ook in Ventersdorp was ontevredenheid oor sy werk en in Maart 1903 het lidmate gedreig om hulle uit die gemeente te onttrek vanweë aanmerkings van ds Murray. Gelukkig is sake deur gesprek bygelê.

Die feit dat die gemeente Ventersdorp nou oor 'n eie inwonende predikant se

dienste beskik het, het die bou of aankoop van 'n pastorie genoodsaak. Verskeie opsies is oorweeg maar uiteindelik is op 10 Julie 1899 deur die kerkraad besluit om die huis van die heer Swanepoel as 'n pastorie aan te skaf. Op dieselfde kerkraadsvergadering word met dank verneem dat 'n ouderling uit die gemeente Potchefstroom bereid was om die helfte van die koste van 'n orrel te dra. Die kerkraad se besluit was: "met zes tegen drie stemmen om zulk muziek instrument in de Kerk te plaatzen zonder dat de kerkkas daardoor bezwaard zal worden . . ."

Die Tweede Vryheidsoorlog van 1899-1902 het ook sy ontwrigting, pyn en smart vir die gemeente Ventersdorp opgelewer. Tussen 10 Julie 1899 en 8 Desember 1902 kon slegs een kerkraadsvergadering plaasvind en wel op 9 Oktober 1900. Lidmate het verarm geraak, finansiële probleme het vir die gemeente gevolg en ds Murray se traktement kon nie meer betaal word nie. Oor hierdie saak het ds Erasmus in die Almanak voor de Ned Herv Kerk van 1923 bladsy 181 vv geskryf:

> Gedurende die oorlogsjaren heeft de gemeente het salaris van die predikant niet kunnen betalen. Na de oorlog stond de gemeente, die wegens de oorlog materieel nagenoeg algeheel geruiineerd was, voor een schijnbaar onoverkomelijke moeilijkheid. Het achterstallige salaris moest worden bataald, maar hoe?

Dit was vir die gemeente inderdaad 'n absoluut benarde situasie. Daar was eenvoudig nie geld nie. Die meerderheid van die lidmate was so te sê tot die bedelstaf verarm. Uit die mond van sy ouer lidmate het ds Erasmus dit in 1923 soos volg beskryf:

> Nagenoeg alle boereplaatsen waren verwoest. Men moest zijn boerderij opnieuw beginnen. En dat zonder kapitaal. Vee was er nouweliks. Vervoermiddelen had men niet. Een diaken vertelt, hoe hij te voet van plaats tot plaats moest lopen, dagen lang, om te kollekteren. Gewilligheid om te geven was er, zooals altijd, maar — geld had men niet, vee en produkten evenmin. Een gift van een halve kroon gold als een aansienlike som. Zo benard was destijds de toestand.

Uiters verleë teenoor ds Murray het die kerkraad op sy vergadering van 24 Desember 1902 byeengekom, om die saak van die agterstallige predikanttraktement te bespreek. Hier het ds Murray nou 'n baie grootmoedige daad gedoen wat kerkraad en gemeente innig dankbaar teenoor hom gestem het. Hy het naamlik nie alleen afstand gedoen van die helfte van die agterstallige salaris nie, maar was ook bereid om met £100 per jaar minder traktement klaar te kom. Dieselfde aand by die gemeentevergadering het die gemeente hulle dankbaarheid te kenne gegee teenoor ds Murray deur almal op te staan by die aanhoor van sy besluit soos meegedeel deur ouderling Röscher. Vir die

verskuldigde bedrag het die gemeente 'n skuldbewys aan ds Murray gegee. Om selfs net die helfte van die agterstallige bedrag in te vorder het later geblyk 'n moeilike taak te wees. Dit het jare geduur voordat hulle skuld teenoor ds Murray afbetaal sou wees. Trouens, selfs tot in 1906, dit wil sê twee jaar nadat ds Murray reeds in Rustenburg bevestig is en ds FS du Toit reeds meer as 'n jaar predikant in Ventersdorp was, het die gemeente nog steeds aan ds Murray geld geskuld. Selfs toe het dit nog moeilik gegaan om die balans van die skuld byeen te bring. Die gevolg was "op voorstel van brs S Coetzee en H Nel wordt besloten ds Murray vriendelik te verzoeken de schuld die er nog overblijft kwyt te schelden" (Notule van die Kerkraadsvergadering 2 Julie 1906).

Die volgende vertelling uit die pen van Louina Johanna Nell (geb De Kock), gee 'n beeld van wat die vroue en kinders uit Ventersdorp ook moes deurmaak gedurende die oorlog:

> Ek Louina Johanna de Kock gebore op Buffelsvlei, 7 Januarie 1894 was 6 jaar oud met die oorlog. Ons was drie susters en twee broers. My vader Kenne de Kock was op kommando. My moeder was Cornelia Susara de Kock gebore van Eck. My oudste suster was Johanna Magdalena en dan my broer ook Kenne Nicolaas en dan ek en my suster Cornelia Susara en my jongste broer Gideon Lourens de Kock.
>
> My moeder was slim en het al ons messe, vurke en sulke goed begrawe in die skaapkraal. Ook 'n pot met uitgebraaide vet wat al soda in was. Alles wat sy kon het ons in die nag begrawe. Ook die hoenders in die rietbos gejaag en daar kos gegooi.
>
> My moeder het al alles reggesit, want ons het verwag dat hulle ons enige tyd sal kom haal, en toe dit gebeur was dit skrikwekkend.
>
> Ons is op waens gelaai en moes net saamvat wat ons kon. Toe is die huis aan die brand gesteek en alles is stukkend geslaan (gelukkig was party goed begrawe).
>
> Ons was toe 'n hele klomp waens wat bymekaar gekom het soos hulle almal vat en het getrek na Potchefstroom. Die eerste aand het my jonger suster Cornelia weggeraak tussen die waens en die vure. Die Engelse het toe geloop en roep "Neelsie", want ons het haar Neelsie genoem.
>
> Eindelik toe kry ons haar by my moeder se suster Ant Hansie Pauley. Hulle was ook op 'n wa saam met ons ander. Ons is toe by Potchefstroom waar ons in tente gebly het.
>
> Ons moes in rye staan vir vleis en kos, ook hout. My ouer suster Johanna was groot en sterk gebou, en hardloop dan as sy ons vleis kry met die skottel, tent toe, sit 'n ander kappie op en hardloop so tot 4 maal om die ander te help. Sy wurm haar dan so tussen die ander vrouens deur en as jy weer sien is sy voor.
>
> Die Engelsman vra toe "Was jy nie al hier nie dogter?", dan sê sy "nee dit

> was my suster wat by my tante bly". So het sy baie gehelp. Sy gryp ook die droë hout en hardloop en as die Kakies agter haar aan is dan gryp die ander vrouens ook hout. Sy vlug 'n tent in, trek die trui of iets uit en sit 'n ander kappie op en almal help haar.
> Die vleis was so maer en ons het baie swaar gekry. Elke môre kom die wa en dan sê die drywer: "Dooies bymekaar" en so ry hulle almal wat die nag dood is begraafplaas toe.
> Ons is toe later per trok na Durban-Meerbankkamp net so oop in son en wind. Gelukkig het dit gereent en so het my ma en ander die water opgevang vir ons om te drink.
> By Meerbank was dit beter. Ek en my suster Johanna het by 'n Engelse dame gaan aartappels en pampoen skil en help met die huis. Dan skil ons dik en die skille vat ons en my ma kook dit en ons trek die skilletjies af en deel dan met almal vir bietjie groente.
> Daar was 'n Indiër begraafplaas daar naby. Ons sien toe dat hulle gereeld rys en 'n bakkie pennies op die graf sit. My ouer suster was nie bang en kruip dan in die nag na die graf en vat 12 pennies vir ons. 'n Hele paar maal toe sit hulle nie meer op nie. Ons wou nie die rys vat nie. Vir die pennies het my ma toe medisyne gekoop.
> Na die oorlog is ons terug plaas toe op Buffelsvlei en my ma het riete gesny en dak gemaak en 'n wilde eend die eerste aand geskiet om te eet. Ook was daar nog hoenders, baie wild en ons het alles uitgehaal en voor begin.

Louina Johanna Nell was dus 'n dogter van Kenne Nicolaas de Kock wat nog 'n bekende en jarelange kerkraadslid van Ventersdorp was. Hy is op 1 Mei 1865 gebore en op 23 Maart 1886 met Cornelia Susara van Eck, gebore 2 November 1868, getroud. Uit die huwelik is vyf kinders gebore. Hy is op 26 Oktober 1932 oorlede. In die Almanak van 1955 het ds Erasmus die volgende oor hom geskryf (bl 101:2):

> Die broeder het die gemeente Ventersdorp baie jare lank getrou gedien. Hy is as diaken gekies op 28 September 1907 en vanaf 1918 tot 1931 het hy as ouderling gedien. Baie dikwels is hy deur die kerkraad afgevaardig om die gemeente op Rings- en Algemene Kerkvergaderinge te verteenwoordig. Hy was wakker in sy optrede en het die belange van die gemeente en die kerk op die hart gedra; met waarheid kan dan ook getuig word dat hy gedurende sy lewe een van die steunpilare van die gemeente was. Ons dink nog steeds met dankbaarheid en waardering aan sy dienste.

Na die oorlog was daar weer die onaangenaamheid oor die optrede van die National Scouts. Die kerkraad het egter die aanbeveling van die Algemene Kerkvergadering gevolg om "de Nationale Verkenners, die leden zijn onzer Kerk te bezoeken en hen op broederlijke wijze te overtuigden van het verkeerde en hen op die wijze te trachten tot inkeer te brengen."

Merkwaardig genoeg het die kerkraad op sy vergadering van 5 April 1903 aan ds Murray toestemming gegee om van tyd tot tyd Engelse dienste te hou vir Engelssprekendes op die dorp. Soos te wagte het daar onmiddellik besware van lidmate heerteen ingekom. Hoewel die kerkraad besluit het om met die beswaardes te gaan praat, het die saak nooit werklik op gang gekom nie en na ds Murray se vertrek is nooit weer daarvan gehoor nie.

Op die kerkraadsvergadering van 8 Februarie 1904 maak ds Murray bekend dat hy besluit het om die beroep na Rustenburg aan te neem. Op 6 April is hy uit die gemeente losgemaak.

Ten spyte van die verskille wat tussen ds Murray en van die lidmate bestaan het, het daar tog ook groot waardering vir hom bestaan. Daarom kon ds Erasmus in die reeds genoemde artikel in 1923 skryf:

> Dat het de gemeente zwaar viel afscheid te neemen van haar herder en leraar, laat zich gemakkelijk gevoelen. Er waren in de loop des tijd hechte banden van wedersijdse waardering gelegd tussen de gemeente en Ds Murray, haar eerste eigen predikant. Zijn arbeid, hoewel onderbroken door de driejarige oorlog, was niet ongezegend. Zijn opvolgers mochten nog maaien, wat hij heeft gezaaid.

DS CW DU TOIT WEER KONSULENT

Na sy eerste periode as konsulent van die gemeente vanaf 1891 tot 1898, het ds du Toit na die vertrek van ds Murray weer die konsulentspligte op hom geneem. Trouens, dit sou later weer gebeur na die oorlye van ds FS du Toit.

In die tyd neem die kerkraad nog 'n vreemde besluit vir 'n Ned Herv kerkraad. Op 6 Junie is ds Du Toit nie op die kerkraadsvergadering teenwoordig nie, maar neem ouderling Röscher waar en word besluit om by geleentheid van elke Nagmaalsviering 'n vroeë bidstond in die kerk te hou. Hierdie gewoonte is baie lank in die gemeente voortgesit. Die invloed van predikante uit die geledere van die Ned Geref Kerk het tog wel sy nawerking gehad.

Ten opsigte van die Christelik Nasionale onderwys, is besluit om die offergawes by die erediens van elke eerste Sondag van die maand daaraan af te staan.

Vanweë die nypende tekort aan predikante het die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering tog maar weer toestemming verleen om predikante uit die geledere van die Ned Geref Kerk te beroep.

Intussen is voortgegaan om te beroep en nie minder nie as agt beroepe is uitgebring. Al hierdie beroepe is uitgebring op predikante of proponente uit die Ned Geref Kerk. Selfs by geleentheid op prop DF Malan, die latere bekende Eerste Minister. Eers die negende beroep en wel op ds FS du Toit van die Hugenote-Gedenkskool op Daljosafat (Paarl) het geslaag.

# VANAF DIE BEVESTIGING VAN DS FS DU TOIT TOT BY DIE BEROEP VAN DS DF ERASMUS 1905 — 1920.

Reeds voor die beroep op ds du Toit uitgebring is, is daar tot 'n ooreenkoms met die gemeente Lichtenburg gekom om 'n kombinasie tussen die twee gemeentes te vorm. Op die buitengewone kerkraadsvergadering van 10 Julie 1905 is met die twee afgevaardigde kerkraadslede van Lichtenburg, naamlik ouderling CJ Bodenstein en diaken AJ Esterhuizen, op die volgende voorwaardes ooreengekom:

> Voor een tydperk van vyf (5) jaren, en dat de gemeente Lichtenburg acht (8) Zondagen en vier (4) Nachtmalen daarnevens (tezamen twaalf (12) Zondagen) in het jaar, zoolang de Combinatie duurt, door den Leeraar voor beiden Gemeenten bediend zal worden.
> Aangaande salaris — br HC Visser stelt voor en br Esterhuizen secondeert om den predikant £400 salaris per jaar toe te staan waarvan de gemeente Lichtenburg een derde (1/3) zal moeten betalen.

Op daardie stadium het die kerkraad van Ventersdorp nog gewag op die antwoord van proponent Van Zyl Viljoen uit die Ned Geref Kerk op die beroep wat op hom uitgebring is. Die twee verteenwoordigers uit Lichtenburg het verklaar dat hulle tevrede was met die beroep. Indien die proponent egter sou bedank vir die beroep, dan sou Lichtenburg se kerkraad by 'n volgende geleentheid wel moes deelneem aan die beroep van 'n predikant vir die kombinasie.

Toe proponent Viljoen vir die beroep bedank is op 29 Julie 1905 'n gekombineerde kerkraadsvergadering belê om weer te beroep. By die vergadering het slegs een kerkraadslid uit Lichtenburg, sonder om amptelik afgevaardig te wees, opgedaag. Hoewel kennis gegee is aan Lichtenburg, was daar onsekerheid of die kerkraad van Lichtenburg wel die kennisgewing ontvang het. Dit het 'n debat in die kerkraadsvergadering tot gevolg gehad oor die vraag of dit billik sou wees om sonder die kerkraadslede van Lichtenburg 'n predikant vir die kombinasie te beroep. Daar was duidelik twee opponerende gedagtes in die vergadering. Na lang bespreking is die volgende voorstel van ouderling Röscher tog eenparig goedgekeur:

> Aangesien de BB van Lichtenburg de kennisgeving niet gekregen hebben en er slechts een van hen tegenwoordig is, die geen afgevaardigde is, en aangezien de Algemeene Kerkvergadering ophanden is en wij niet weten hoe lang zij zal duren; zoo stel ik voor dat wij heden overgaan om te

beroepen, maar dat het beroep niet zal doorgezonden worden zonder goedkeuring van de BB Kerkraadsleden van Lichtenburg. En als het beroep daar niet bekrachtigd wordt dan zal er opnieuw een gecomb kerkeraadsvergadering gehouden worden van beide kerkeraden om eene Predikant te kiezen.

Hierna is ds FS du Toit toe wel beroep.

Die kerkraad van die gemeente Lichtenburg was op sy beurt verheug toe broeder Esterhuizen op die kerkraadsvergadering van 19 Augustus 1905 verslag gedoen het oor die kombinasie-ooreenkoms wat op 10 Julie 1905 met Ventersdorp aangegaan kon word. In teenwoordigheid van ouderlinge HC en HJ Visser van Ventersdorp het die kerkraad van Lichtenburg besluit (Botha SJ 1991:63):

Op voorstel van ouderling de la Rey ondersteund door ouderling Steinman wordt eenparig de overeenkomst met Ventersdorp goedgedeurd — terwijl Beroepsbrief en Waarborglijst getekend worden door de leden ds Kerkeraads waarbij ds Franscois du Toit werd beroepen op een salaris van £400 p.a.

Ds du Toit het die beroep aangeneem en gedurende die eerste naweek van November 1905 is hy te Ventersdorp en die daaropvolgende naweek te Lichtenburg ontvang en bevestig. Ventersdorp het dus nou weer 'n eie predikant gehad, al was dit ook in kombinasie met Lichtenburg. Hierdie kombinasie sou tot in 1913 duur en het vir die gemeente tog voordele ingehou. Aangesien Lichtenburg vir £133 per jaar van die traktement verantwoordelik was, het dit die gemeente gehelp om finansieel weer stadigaan op die been te kom.

DS FS DU TOIT.

Francios S du Toit is in 1859 gebore en het in 1886 predikant van die NG Gemeente Nu-Bethesda geword. Dertien jaar later in 1899, het hy superintendent van die Hugenote-Gedenkskool op Daljosafat (Paarl) geword. Hier was die later so bekende Totius (dr J D du Toit) een van sy leerlinge en hy het by geleentheid, terugskouend, van sy oud-leermeester gesê:

Met onuitspreeklike gevoel van piëteit dink ek aan die onderwyser van my jeug — die man aan wie ek my grondvorming te danke het — 'n man van goeie geleerdheid, beslistheid en vaste beginsels, en tog immer innemend van aard, vriendelik en hartlik, die voorkomenheid en beleefdheid in persoon.
Ek dink aan die dae toe ds FS du Toit vir my die modelmens was — waarom kan alle Afrikaners tog nie sulke onderwysers hê nie?

Die gemeente Venterdorp het gebaat by die koms van ds Du Toit daarheen. Hy het met nougesetheid en ywer sy taak aangepak en spoedig die vertroue



*Ds FS du Toit (1859 — 1914) — Tweede predikant van Ventersdorp vanaf 1905 tot 1914*

van die gemeente geniet. Waar by sy aankoms die gemeente veral onder ernstige finansiële tekorte gebuk gegaan het, kon die gemeente na bietjie meer as sewe jaar onder sy bediening reeds die pragtige en sierlike kerkgebou inwy wat vandag nog, byna tagtig jaar later, steeds 'n sieraad in Ventersdorp is. Om dit te kon vermag het egter harde werk en opoffering gevra. Dit was nog slegs drie jaar na die verwoestende Tweede Vryheidsoorlog en die heropbou van die lidmate se vernielde plase het nog nie eens behoorlik op dreef gekom nie. Die skok en die moedeloosheid na die militêre nederlaag teen Engeland moes nog te bowe gekom word. Juis deur sy nougesette uitvoering van sy ampswerk, het ds du Toit 'n belangrike rol gespeel dat lidmate se geloof versterk is en hulle hulle met nuwe moed en ywer sowel aan die heropbou van hulle eie as aan die gemeente se belange kon toewy.

Toe dit na die oorlog bekend word dat daar die moontlikheid van kompensasie sou wees vir oorlogskade wat gely is, het die kerkraad ook besluit om 'n "claim voor compensatie" deur te kry vir skade wat aan die kerkgebou gely is. Wat en hoedanig hierdie skade was, is ongelukkig nie bekend nie. Reeds op die kerkraadsvergadering van 5 Oktober 1903 is aan ds Murray as voorsitter van die kerkraad opdrag gegee om die saak te probeer bewerkstellig. Die saak het egter nie gevorder nie en by die eerste vergadering van die kerkraad wat deur ds FS du Toit as predikant van die gemeente gelei is, naamlik op 6 November

1905, is die saak weer ter sprake gebring en is besluit om "tydens het aanstaande besoek van den Hoogen Commissaris applicatie te maken by de Regeering om een stuk grond als Compensatie voor schade geleden aan het Kerkgebouw tydens den oorlog."

Op die kerkraadsvergadering van Maandag 25 Desember 1905 berig ouderling Röscher oor die moontlikheid van kompensasie "dat er alle kans bestaat, dat er betaling uit de landskas zal plaats hebben.

By die geleentheid gee die kerkraad dan aan ouderling Röscher volmag om in hierdie saak te handel. Op die kerkraadsvergadering van 24 Maart 1906 rapporteer ouderling Röscher dat die goewerment hom beloof het om die saak te ondersoek en van 'n antwoord te voorsien. Meer as 'n jaar later, op Saterdag 2 November 1907, ontvang ouderling Röscher opdrag om met die regering te onderhandel oor die kerkerwe wat verlang word as kompensasie vir die skade wat gely is. Hieruit wil dit voorkom of daar sodanige vordering was dat selfs bepaalde erwe al geïndentifiseer is. By die volgende vergadering van die kerkraad op 21 Desember 1907: "Wordt besloten Br Röscher op te dragen met Gen Smuts, zoo mogelijk mondeling, te onderhandelen over de schaden die de Kerk door den oorlog heeft geleden."

Uiteraard moes aan die kerklike finansies besondere aandag gegee word. Alle moontlike metodes moes ondersoek word en die bekende basaar het ook in Ventersdorp sy rol gespeel. Daar is egter met besondere klem 'n beroep gedoen op die gemeente om uit dankbaarheid ook offerbereid te wees. Die gedagte van die gee van 'n tiende is baie sterk gepropageer. Op die gemeentevergadering van 28 September 1907 is uiteindelik formeel besluit "dat iemand, die tienden geeft, word ontslagen van doopgeld en aanneemgeld en natuurlik ook predikantsalaris."

Op die kerkraadsvergadering van 2 November 1907 is die saak weer deur die kerkraadsvergadering bespreek en herbevestig. Dit spreek boekdele dat die verarmde lidmate bereid was om so 'n besluit te neem. Inderdaad het die grootste deel van die gemeente hulle aan hierdie besluit gehou. Waar daar groot armmoede geheers het was die tiendes nie altyd besonder groot nie. Tog het dit 'n enorme bydrae gelewer dat die gemeente finansieel sterker geword het en spoedig kans gesien het vir so 'n groot projek soos die bou van 'n nuwe kerkgebou.

Die kerkbouprojek sou dan ook die grootste enkele projek gedurende die dienstyd van ds Du Toit wees. Dit was egter nie die enigste taak nie. Trouens 'n groot aantal ander sake wat juis die basis gevorm het vir die moed tot kerkbou het ook die nodige aandag gekry. Die vernaamste was natuurlik dat die gemeente gereeld in die erediens en tuis rondom Woordverkondiging in prediking, sakramentsbediening, kategese, huisbesoek en so meer kon vergader. Die gemeente het ds Du Toit se prediking besielend en versterkend gevind. Met kar en perde is lidmate by hulle huise besoek en in elkeen se besondere situasie

vanuit die Woord getroos, versterk of vermaan. Nagmaal en doop is gereeld bedien, die doop ook by buitedienste. Enkele tugsake het ook voorgekom en is op die kerklike wyse hanteer.



*Katkisasiegroep saam met ds FS du Toit*

Aan die versterking van volksgebondenheid is aandag gegee deur die sterk steun aan CNO-skole en die reël en meedoen aan Geloftefees-geleenthede. Daarteenoor is volksvreemde organisasies soos die Vrymesselaarsbeweging met argwaan bejeën. Die kerkraad het dit nie as wenslik beskou dat 'n kerkraadslid lid van die Vrymesselaars mog wees nie. Tog het die kerkraad op sy vergadering van 26 Desember 1908 besluit om eers by die Algemene Kerkvergadering oor hierdie saak navraag te doen. Of die navraag ooit gedoen is en wat die antwoord daarop was, is onbekend.

Die grootste enkele projek wat egter in die dienstyd van ds Du Toit aangepak is, was die oprigting van die nuwe kerkgebou. Hierdie projek het begin op die gemeentevergadering van Saterdag 26 September 1908 as broeder Hudson op die wenslikheid wys dat by die volgende gemeentevergadering 'n bespreking gevoer moet word oor die oprigting van 'n nuwe kerkgebou.

Hoewel die saak van die oprigting van die nuwe kerkgebou nie deur broeder Hudson gemotiveer is nie, was dit blykbaar 'n saak waaroor algemene instemming geheers het. Niemand het daarteen beswaar gehad nie. Blykbaar het almal besef dat die ou kerkgebou nie meer aan sy doel beantwoord het nie.

By die volgende gemeentevergadering van 24 Desember 1908 is die saak daadwerklik verder gevoer:

> Op voorstel van de Scriba, gesecondeert door de Br ouderling Bodenstein wordt vervolgens besloten, dat er een Kommissie benoemd zal worden, die een plan zal maken, op welke weijze een nieuwe kerk gebouwd zal worden, welke plan dan aan de Gemeente in de April-vergadering zal voorgelegd worden, die dan een definitiewe beslissing zal nemen.
> Op voorstel van Br Hudson, gesecondeerd door de Scriba, zal die kommissie bestaan uit 4 kerkraadsleden en drie lidmaten uit de Gemeente. Gekozen worden de Brs Hudson, H Brandt en W Basson; voorts de kerkraadsleden K de Kock, D Bodenstein, H Pieterse en J van Graan.

Op daardie stadium was die skriba broeder R Hoekstra. Of die kommissie wel 'n uitgebreide plan voor die gemeente gelê het, is nie bo twyfel vas te stel nie. Uit besprekinge wat gevoer is op die gemeentevergadering van 25 September 1909 blyk dit dat daar wel 'n gemeentevergadering gehou is waar besluite oor die bou van 'n nuwe kerk geneem is. Die probleem is dat daar geen notule van die betrokke vergadering bestaan wat dan in April 1909 gehou sou gewees het nie. Op die kerkraadsvergadering van 8 Mei 1909 is wel die volgende besluit geneem:

Kollektanten voor een Nieuwe Kerk
Wordt besloten

> a. Kollektanten aan te stellen om in de gemeente te kollekteren.
> b. Kollektanten om buiten de gemeente om gelden voor dat doel te kollekteren. Daartoe zal uit elke wyk door den ouderling een geschikt persoon aanbevolen worden.
> c. De intekening kan wezen voor kontant of voor waarde, maar in elke geval moet het getekend bedrag opgebracht worden voor of met September Nachtmaal.

Hieruit moet die afleiding gemaak word dat die gemeente wel die planne oor hoe 'n nuwe kerk gebou sal kan word deur die aangewese kommissie behandel en goedgekeur het. Terselfdertyd blyk dit ook dat daar haas bestaan het om die gelde ingevorder te kry.

By die volgende kerkraadsvergadering van 26 Junie is besluit dat alle gelde wat vir die boufonds ontvang sou word, dadelik by die bank vir ten minste een jaar vas belê sou word. Die gemeentevergadering van 25 September 1909 ontvang verslag dat beloftes ten bedrae van £294 (R588) ontvang is.

Dit blyk egter dat daar 'n misverstand by sommige bestaan oor die inbetaling van die beloofde gelde. Dit laat die gemeente besluit "Om te blyven by het besluit van de vorige gemeentevergadering, nogeens met lyste in de gemeente rond te gaan, en dan by het Maart Nachtmaal te besluiten wat verder te doen."

Die gemeentevergadering van 26 Maart 1910 handel dan weer oor die saak

en dra dit aan die kerkraad op om 250 000 bakstene te laat maak, 200 vragte klip en die nodige sand te laat aanry. Aan lidmate wat nie in staat was tot finansiële bydraes nie, is die geleentheid gebied om hulle offers in die vorm van die aanry van die klippe en sand te bring.

Omdat die bou van die nuwe kerkgebou momentum begin kry het, is 'n buitengewone kerkraadsvergadering vir Saterdag 14 Mei 1910 belê waar die saak weer eens uitvoerig bespreek is. By die geleentheid blyk dat die volgende verdere bydraes vir kerkbou ontvang of beloof is: £29-10-00 (R59) in kontant ontvang; £294-11-2 (R589 11) in beloftes; 38 beeste, 23 skape, 21 sak mielies, 81 vragte klip en 22 vragte sand. Sewentien lidmate het hulle dienste aangebied. Die kerkraad het nou gevoel dat die tyd ryp was om 'n boukommissie aan te wys bestaande uit sewe lede, naamlik uit die kerkraad broeders JH Brandt, JG Van der Berg, CJ Bodenstein en DG Van Niekerk en uit die gemeente JH Scheffer, G Nieuwoudt en CW Hudson. Later is broeders Bodenstein en Nieuwoudt vervang deur HJ Visser en WD Basson. Broeder JH Scheffer was die voorsitter. Oor die grootte van die kerkgebou het die buitengewone vergadering van die kerkraad op 16 Augustus 1910 besluit "Op voorstel van de Brs Pieterse en De Kock wordt besloten dat de nieuwe kerk 600 zitplaatsen zal hebben op de vloer."



*Die klippe vir die kerkgebou word aangery. H/v Voortrekker- en Langstraat*

Hoewel alles nou goed begin vorm aanneem het, sou dit nog tot in Mei 1912 duur voordat oor die hoeksteenlegging gepraat sou word. Intussen is wel voortgegaan met die insameling van fondse. Ook die beeste en skape is van tyd tot tyd op vendusies verkoop. As argitek is J Gainsford van Potchefstroom en as bouaannemers NJA Adams en Kie van Johannesburg aangewys. Oor die plek waar die kerk opgerig sou word, het die buitengewone kerkraadsvergadering van 2 Maart 1912 besluit:

Aan dien Voorzitter wordt opgedragen om te onderzoeken of er kans is eene geschikte terrein te krygen op het plein naast aan de Kerk om het nieuwe Kerkgebouw aldaar te zetten.

Dus moes die nuwe gebou op 'n terrein aangrensend aan die bestaande kerkgebou opgerig word.

Uiteindelik kon die kerkraad op 'n buitengewone vergadering van 23 Mei 1912 oor die hoeksteenlegging handel:

Aan de orde is de bepaling wanneer de hoeksteen van de nieuwe Kerk zal gelegd worden.
Besloten zulks te doen plaats vinden op den laatste Zaterdag in Junie, den dag vóór Nachtmaal.
Ds CW du Toit zal gevraagd worden om de hoeksteen te leggen, en verder zullen worden uitgenodigd Ds A Murray, Ds PW Ennis en de edele heer ADW Wolmarans.




*Die hoeksteen van die tweede kerkgebou gelê op 29 Junie 1912 deur ds CW du Toit*

Dat ds CW du Toit gevra is om die hoeksteen te lê en nie die gemeente se eie predikant nie, het laat blyk dat nog altyd 'n besondere band tussen Ventersdorp en ds CW du Toit bestaan het. Daar was bowendien 'n besondere vriendskapsverhouding tussen ds CW du Toit en ds FS du Toit. Ds CW du Toit het by geleentheid vir sy vriend opgekom deur 'n brief aan die kerkraad van Ventersdorp te skryf waarin hy die kerkraad tereggewys het oor die swak toestand waarin die pastorie was.

In elk geval het die aktiwiteite rondom kerkbou nou, met die hoeksteenlegging in vooruitsig, verhewig. Bouklip moes weer aangery word en reëlings oor die graniet moes getref word. Daarom kom die saak op dieselfde van kerkraadsvergadering 23 Mei 1912 aan die orde en:

Het wordt besloten dat de wyken van de Brs oudls: Visser, Rijkaart en Pieterse zullen zorgen voor de graniet en de andere wyken voor de Bouwklip. Als klipbreker wordt aangesteld de heer Bekker van Potchefstroom.

Oor die graniet het mev H Mann (gebore Tredoux) die volgende herinnering opgeteken:

Die graniet by die Ned Herv Kerk kom van my oupa se plaas af. Dit is geleë op die bopunt van Sterkstroom Wes, grens aan Klipplaatdrift. Plaas se registreerde naam "Twisfontein". Eienaar GS Nieuwoudt in die omgang genoem oom Org verwys na hom as Swart Org. (Swart hare en blou oë).
Twee Skotse manne het met plaaslike hulp die rots blokke uit geskiet en dit daar by die werkplek op die plaas reg gekap volgens die spesifikasie van die bouers. Daar is dit op ossewaens gelaai en na Ventersdorp vervoer. Die wyke in die gemeente het beurte gemaak om dit aan te ry.
Die groot stene was te swaar om op die wa te laai, want die planke van die bak kon dit nie dra nie. Die bak is dan van die wa verwyder, die langwa is verbreed deur populier balke langs aan vas te sit en die swaar gekapte klip dan daarop gelaai. Wil ook net meld dat geen kapwerk aan die klippe by die Kerk gedoen is nie.
My oupa AJ Tredoux was 'n wamaker van beroep en het naby die werkery gebly en hy het gehelp om die waens te versterk en reperasies te doen. Hy was ook 'n diaken en my pa en sy broers moes ook hulle beurt neem om die klippe aan te ry.



*Die tweede kerkgebou tydens die inwyding op 28 Maart 1913. Links kan die eerste sinkkerk nog gesien word*

Die volgende stap sou die inwyding van die kerkgebou wees. Op 1 Maart 1913 kon die kerkraad besluit dat die inwyding op Vrydag 28 Maart 1913 om 4 uur namiddag sou plaasvind. By die geleentheid was die volgende predikante teenwoordig: di CW du Toit, Jac van Belkum, A Murray (Jsn), PW Ennis, LE Brandt en P van Drimmelen. Ook die plaaslike NG predikant en van sy kerkraadslede was teenwoordig. Tragies genoeg was die eie predikant van Ventersdorp ds FS du Toit weens ernstige siekte self nie teenwoordig nie. Op die vergadering van die kerkraad van 29 Maart 1913 het 'n brief van geluk-wensing van sy kant, tesame met soortgelyke briewe van di MJ Goddefroy en WJ de Klerck (van die Gereformeerde Kerk) gedien.

Die toringklok (horlosie) was afkomstig van die bekende Steam Clock Factory and Church Bell Foundry, Craydon, Engeland (Erasmus 1942:13).




*Die engelfiguur wat vir jare die kanselkleed versier het*

'n Amusante staaltjie rondom die nuwe kerkgebou was die aanbring van 'n engelfiguur op die punt van die toring. Waarom nou juis 'n engel en nie die meer bekende haan gekies is nie, is nêrens gemotiveer nie. Dit het egter teenstand ontlok. Reeds op die kerkraadsvergadering van 26 Desember 1912 is 'n brief van beswaar ontvang van GD Hurter. Aan ds Du Toit is opgedra om met die broeder 'n gesprek te gaan voer. Op Maandag 31 Maart 1913 handel die kerkraad weer oor die saak en:

> Besloten wordt de engelen beide op de toren en voor den kansel te laten blijven, aangezien de oppositie er tegen op de gemeentevergadering zoo gering was: slechts 7 leden hadden zich er tegen verklaart.

Dat dit nie maar net sewe beswaardes was nie blyk as op die gemeentevergadering van 24 Desember 1913 'n "protest tegen de Engel" onderteken deur 25 lidmate voorgelees word.

Die besluit van die vergadering was "Die verdere behandeling van dit protest uit te stellen tot Maart Nachtmaal en dan de ondertekenaars (die nu allen afwezig zijn) te verzoeken tegenwoordig te zijn.

Intusen het ds Du Toit sommige van die ontevredenes besoek en by die kerkraadsvergadering van 28 Februarie 1914 word op sy aanbeveling besluit om van die saak af te stap.

Volgens FJ Rijkaart (1987:3) is die probleem op 'n ander wyse opgelos:

> Daar was ook meningsverskil oor 'n "haan" of die "engel" op die kerktoring. Nadat die engel op die toring geplaas was, het die stof nog nie gaan lê nie. Daar is toe ooreengekom dat die voorstaanders van die haan, die engel self moes gaan afhaal en die haan daar opsit. Dit was blykbaar 'n onbegonne taak want die haan is tot vandag toe nog nie op die kerktoring nie.

Na die inwyding van die nuwe kerkgebou is die ou kerkgebou afgebreek en die materiaal verkoop. Die hoeksteen van die ou gebou het wel sy plek in die nuwe gebou gekry. Ongelukkig kon die nuwe gebou wat £14000 (R28000) gekos het, nie sonder skuld ingewy word nie. Vir die volgende ses jaar het die gemeente egter skouer aan die wiel gesit en die skuld volkome afbetaal. Op die gemeentevergadering van 17 Januarie 1920 kon ds Vermooten, op daardie stadium konsulent, die gemeente gelukwens dat die kerkskuld volkome afgelos was. Wat die prestasie merkwaardig maak is die feit dat die gemeente gedurende die tydperk vir slegs enkele maande 'n eie predikant gehad het. Deur die troue arbeid en leiding van ouderlinge en diakens het die gemeente sy skuld afgewerk.



*Die kerkraad by die inwyding van die gebou saam met die besoekende predikante*
*Agter van links na regs: DG O'Kelly; WD Basson; HN Pieterse; GP Thompson; SH Coetzee; JJ van Graan; TF Coertze; JNM Pretorius; I Liebenberg; DG van Niekerk*
*Voor van links na regs: HJ Visser; JG van den Berg; C Bodenstein (Lichtenburg); D Bodenstein; ds Jac van Belkum; ds A Murray; ds PW Ennis; ds LE Brandt; KN de Kock; R Jac Buitendag; J de Kock*

Hoewel nou met 'n nuwe sierlike kerkgebou, moes die gemeente eers nog tevrede wees met die ou pomporrel. Iemand moes gekry word om die blaasbalk van die orrel te trek. Op die kerkraadsvergadering van 12 Mei 1913 het die kerkraad die saak behandel en besluit dat die dorpskerkraadslede iemand moes vind om tot by die eersvolgende Nagmaal teen vergoeding die blaasbalk te trek. Op 7 Julie 1913 besluit die kerkraad weer "De beloning van de orgeltrekker zijn vooreerst £1-10-00 voor de drie maanden."

In daardie tyd was die pomporrel in baie gemeentes 'n bekende artikel. Rondom die pomporrel het egter ook dikwels allerlei komiese insidente plaasgevind. 'n Kostelike vertelling uit die pen van ds CL (Mossie) van den Berg, wat as kind in die buurgemeente Lichtenburg opgegroei het, vertel die verhaal van die pomporrel baie duidelik:

> My helderste herinnering aan die kerk uit hierdie tyd het egter (vreemd!) met die orrel te doen. Die was naamlik nie 'n traporrel nie, maar 'n pomporrel, beman deur 'n orrelis en 'n pompman. Aan die een sykant, agter teen die kerkmuur, het 'n handvatsel uit die orrel uitgesteek. Dié word dan met die hand op en af beweeg om 'n blaasbalk binne in aan te moedig om wind voort te bring. Die pompery gaan met groot selfdissipline gepaard. Meesterlike spanwerk word van die bemanning vereis. Dié pomper moet hom van twee uiterstes weerhou: nie te stadig pomp nie, want dan blaas die orrel hoorbaar met 'n poefgeluid sy laaste asem uit; maar ook nie te geesdriftig nie, want dan sing die gemeente gou-gou saam met die opwindende ritme van die pomp se "tlakkatlakkatlak" in plaas van saam met die stigtelike melodie van die orrel se begeleiding.

Die inwyding van die nuwe kerkgebou is deur die gemeente met groot vreugde en dankbaarheid begroet. Die gemeente het nou oor die sierlike, waardige en funksionele kerkgebou beskik wat vir geslagte wat kom van diens sou kon wees. Trouens in die eeufeesjaar kan die kerkgebou self ook sy tagtigste verjaardag vier en vorm hy steeds 'n baken in Ventersdorp wat reeds van vêr af sigbaar is.

Te midde van die feesvreugde by die inwyding was daar tog reeds 'n tikkie onrus en hartseer omdat ds Du Toit wat hom so onvermoeid vir die oprigting van die kerkgebou beywer het, as gevolg van ernstige siekte nie teenwoordig kon wees nie. Op die kerkraadsvergadering wat op Maandag 31 Maart 1913, twee dae na die inwyding gehou is, is die saak van ds Du Toit se siekte bespreek:

> Aangesien die leeraar nog ziek ben, en gevreesd wordt dat S. Eerw vir langer tijd niet zijn werk zal kunnen doen, wordt besloten dat de Zondagsdiensten zullen worden waargenomen door de Broeders Ouderlingen.

Hierna is dan 'n rooster opgestel sodat vir elke Sondag vanaf 6 April tot

21 September voorsiening was dat 'n ouderling die godsdiensoefening in die kerk sou lei.

Hoewel ds Du Toit nog probeer voortgaan het met sy ampswerk en hy nog trou al die vergaderings tot op 30 Maart 1914 gelei het, was dit duidelik dat sy gesondheid aanhoudend agteruitgegaan het. 'n Bietjie meer as 'n jaar na die inwyding van die kerkgebou, wat die sigbare nalatenskap van sy ywer vir die gemeente verteenwoordig, is hy op 18 Junie 1914 oorlede en op 25 Junie daar begrawe. Die gemeente Ventersdorp was verslae. In die Almanak van die Ned Herv Kerk van 1922 skryf ds DF Erasmus, sy opvolger die volgende oor hom (bl 172):

> Zo is heengegaan een man, die de gemeente trou bediend heeft, die door het gehele publiek geacht en bemind werd en aan wie de gemeente meer bepaaldelik met onverbreekbare banden van hartelike liefde verknocht was. Nog leeft zijn gedachtenis in gezegende herhinnering voort. Toen op zijn graf in het plaatselike kerkhof een monument onthuld werd op 23 Oktober 1920 waren er weinig ogen zonder tranen. En die tranen legden een benijdenswaardige getuigenis af van het leven en werk van hem, die 6 jaren tevoren onder niet mindere aandoening er begraven werd.

Op die eerste kerkraadsvergadering na die oorlye van ds Du Toit op 29 Junie 1914 het die kerkraad ds Ennis, wat die vergadering gelei het, versoek om 'n brief van meegevoel namens die kerkraad aan mev Du Toit en haar dogters te skryf. Terselfdertyd is aan haar meegedeel dat sy voorlopig in die pastorie mag aanbly en dat sy ook die spider en perd mag hou.

Die kombinasie met die gemeente Lictenburg wat reeds sedert 1905 bestaan het, sou op 1 April 1914 ontbind of hersien moes word. Lichtenburg het intussen besluit om selfstandig te beroep, ook mede as gevolg van die siektetoestand van ds Du Toit. Lichtenburg het hierop 'n jaar voor die tyd met Ventersdorp en met ds Du Toit die saak opgeneem om die kombinasie wel op 1 April 1914 te laat ontbind maar om intussen 'n eie predikant te beroep terwyl tog voortgegaan word om die finansiële verpligtinge ten opsigte van die kombinasie na te kom. Na die dood van ds Du Toit sou ook Ventersdorp dus selfstandig moes beroep tensy hulle weer 'n kombinasie met 'n gemeente kon sluit.

## DS CW DU TOIT WEER KONSULENT

Soos reeds aangetoon het daar 'n besondere verhouding tusse ds CW du Toit en die gemeente bestaan. Toe hy nou weer vir 'n tweede termyn as konsulent die werksaamhede in die gemeente moes lei, is hy hartlik deur die gemeente verwelkom.

Charles Wynand du Toit is op 21 Februarie 1842 op die plaas Kleinbosch in Dal Josaphat by die Paarl gebore (Engelbrecht SP 1942:111 e v). As kind was hy baie sieklik en hy het eers op 23 jarige ouderdom te Stellenbosch met sy teologiese studies begin. In Maart 1869 doen hy proponenteksamen en tree

daarna in die huwelik met mej Alida Mostert. Sy eerste gemeente was die vrye gemeente Hanover, bestaande uit 'n groepie lidmate wat hulle van die plaaslike Ned Geref gemeente afgeskei het. Daarna bedien hy vanaf 1874 die Ned Geref Gemeente Pearston en sestien maande later aanvaar hy 'n beroep na nog 'n vrye gemeente te Kruisvallei. Hiervandaan aanvaar hy met verlof van sy kerkraad vir een jaar 'n beroep na die Ned Herv Gemeente Potchefstroom, waar hy op 19 Mei 1883 bevestig is deur ds NJ van Warmelo. Na 'n jaar is hy wel na Kruisvallei terug, maar Potchefstroom het hom dadelik weer beroep en op 8 November 1884 is hy vir 'n tweede keer daar bevestig deur ds NJ van Warmelo. Hierdie keer sou hy trou op sy pos in Potchefstroom bly tot by sy aftrede op 15 Desember 1918 toe hy 77 jaar oud was.
Oor hom het prof SP Engelbrecht die volgende geskryf (1942:14 en 141):

> Ds Du Toit was 'n beminde persoon. Hy was fynbesnaard en het 'n sprankelende humorsin gehad. In sy gesprekke was hy onderhoudend en hy kon aangenaam gesels . . . Hy was van mistieke aanleg en in die omgang met sy gemeente het daar waardigheid van hom uitgegaan . . . Sy hele lewe lank was hy swak van gestel, maar tot die laaste toe het hy vol kerke gehad en is hy deur die gemeente hoog gewaardeer. Sy preke was kort maar pittig en vol frisse gedagtes. In sy eksegese en in sy dogmatiek was hy ruim en vry. Soms het hy in sy preke gedagtes uitgespreek wat by ander kwalik geneem sou gewees het as hulle dit gesê het. Maar nooit het iemand daaraan gedink om hom van kettery te beskuldig nie.



*Ds KT van den Heever (oorlede 1958) — Vir 'n klompie maande in 1916 predikant van Ventersdorp*

Dit was reeds gedurende die dienstyd van ds FS du Toit duidelik dat 'n nuwe pastorie nodig was. Die ou pastorie is daarom, nadat mev Du Toit dit ontruim het, verhuur en later verkoop.

Behalwe dat die gemeente Ventersdorp in 1914 hulle predikant aan die dood moes afstaan, het die Tweede Wêreldoorlog in dieselfde jaar uitgebreek en ook die Rebellie op eie bodem. Dit het ook sy ontwrigtende invloed op die gemeente gehad (Erasmus 1942:7). Dit was juis hierdie sake, gepaard met ernstige droogtetoestande, wat die gemeente op sy vergadering van 28 September 1914 laat besluit het om nie weer dadelik 'n predikant te beroep nie "wegens de moeilijken omstandighede des lands". Eers op Maandag 17 Januarie 1916 is ds KT van den Heever van die Ned Herv Gemeente Makwassie as predikant beroep. Interessant is dat ds Van den Heever self op die beroepsvergadering voorgesit het. Hoewel ds Van den Heever die beroep aanvaar het, het hy nog in dieselfde jaar weer 'n beroep na die Ned Herv of Geref Gemeente Ventersdorp aanvaar (Erasmus 1942:8).

Die skielike vertrek van ds Van den Heever was vir die gemeente 'n groot teleurstelling. Hoewel sommige gemeen het dat nie dadelik weer beroep moes word nie, was daar tog diegene wat bekommerd was oor die agteruitgang van die gemeente en daarom aangedring het om dadelik weer te beroep. Op



*Die kerkraad van Ventersdorp in ongeveer 1917 saam met ds CW du Toit. Op die stoele sit van links na regs: HJ Visser; RA Buitendag; MC Rijkaart; ds Du Toit; JG van den Berg en FWC Buitendag (tweede voorsinger en skriba 1917-1925)*

17 April word dr WP Steenkamp beroep en daarna di Malherbe, S Vermooten, PJ Ebersohn en JJ Kühn. Nie een van die predikante het hulle weg oop gesien om die beroep te aanvaar nie.

Interessant is dat die kerkraad van Ventersdorp in hierdie beroepsaktiwiteite twee keer deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering tereggewys is. Die eerste geleentheid was tydens die buitengewone kerkraadsvergadering van 8 Desember 1917 dat 'n brief van die skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering ter tafel was ". . . de Kerkraad er op wyzende, dat een gekombineerde Kerkeraadsvergadering, van diensdoende, en oud Kerkeraadsleden, by 't beroepen van predikanten, geheel buiten de Kerkwet gaat."

Dit was ongetwyfeld onder invloed van predikante uit die NG Kerk dat in Ventersdorp vanaf sy stigting tot by hierdie teregwysing telkens by die beroep van 'n predikant gekombineerde kerkraadsvergadering plaasgevind het. Selfs ds CW du Toit wat so lank reeds in die Ned Herv Kerk werksaam was, het die gebruik toegelaat. Na die teregwysing is deur Ventersdorp daarmee weggedoen.

Die tweede geleentheid was toe die kerkraad op sy vergadering van 29 Maart 1918 kennis geneem het van 'n brief van die skriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering ". . . de kerkeraad er op wijzende dat het niet in belang is van onze kerk om predikanten "buiten onze kerk staande" te beroepen en dus liever uit eigen genootschap te beroepen."



*Ds PJ Ebersohn (oorlede 1966) — wat vir enkele maande in 1918 Ventersdorp se predikant in kombinasie met Lichtenburg was (Foto: NHK Argief)*

Ook hierdie gebruik was op daardie stadium al min of meer tradisie by die kerkraad van Ventersdorp. Ouderling De Kock se mening oor hierdie brief was: . . . dat het niet billik is van de Alg Com om Ventersdorp in de weg te staan doch dat men nu maar in eigen kring moet beroepen."

Inderdaad is hierop toe 'n beroep op ds JJ Kühn predikant van die Ned Herv Gemeente Swartruggens uitgebring.

Omdat nie geslaag kon word met 'n beroep nie, het die kerkraad weer aan 'n kombinasie met die gemeente Lichtenburg, waar ds PJ Ebersohn predikant was, gedink. Die kombinasie is wel aangegaan maar binne enkele maande weer ontbind omdat dit nie bevredigend wou werk nie (Erasmus 1942:8).

Omdat die kerkraad geoordeel het dat hulle vanweë die predikantetekort in die Ned Herv Kerk nie maklik 'n predikant sou kry nie, het hulle weer na predikante buite die kerk begin kyk. Eers is ds AG Driessen beroep en daarna op 26 Julie 1920 ds DF Erasmus van die NG Gemeente Pietermaritzburg. Ds Erasmus was bereid om die beroep te aanvaar en dit het 'n baie lang verbintenis van 43 jaar tussen ds Erasmus en Ventersdorp tot gevolg gehad.

# DIE DIENSTYD VAN DS DF ERASMUS

## 1920-1963

Op 'n buitengewone kerkraadsvergadering van 11 September 1920 kon die konsulent, ds S Vermooten, die kerkraad meedeel dat na goedkeuring van die beroep deur die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, ds Erasmus dan die beroep aangeneem het. Namens die kerkraad het diaken CW Hudson 'n dankwoord teenoor ds Vermooten gespreek vir wat hy ten opsigte van die aangeleentheid gedoen het Inderdaad het ds Vermooten meer gedoen as net om die toestemming van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering te verkry. Hy en ds Erasmus was immers studentemaats aan die Universiteit van Utrecht, Nederland, waar beide hulle teologiese opleiding ondergaan het. Ds Vermooten het daarom ook alles in sy vermoë gedoen om die predikantenood in die Ned Herv Kerk, maar ook die besondere omstandighede van die gemeente Ventersdorp onder ds Erasmus se aandag te bring. Dit het daartoe bygedra dat ds Erasmus die beroep na Ventersdorp gunstig oorweeg en aangeneem het.

Omdat die ou pastorie nie meer dienlik was nie, is besluit om eers 'n pastorie te huur en later een te bou. Kort na die aankoms van ds Erasmus is die nuwe pastorie langs die kerkgebou opgerig en in die woorde van ds Erasmus self was dit 'n doelmatige kerkgebou wat die kerkraad en gemeente tot eer strek (Erasmus 1942:9). Die ou pastorie is nie dadelik verkoop nie, maar nog vir etlike jare verhuur voordat dit van die hand gesit is.

By dieselfde buitengewone kerkraadsvergadering van 11 September 1920 moes die reëlings ten opsigte van die ontvangs en bevestiging van ds en mev Erasmus ook getref word. Die kerkraad se besluit was:

> Ontvangst en Regeling Com: Brs Van den Berg, Hudson, O'Kelly en Pretorius.
> Het volgen program word voorlopig goedgekeurd, nl Aanneming Vrydag 22 Okt 11 Uur vm Kerkraadsverg 1 uur nm
> Ontvangst van ds Erasmus Vrydag 3 nm
> Receptie Vrijdag-avond.
> Bevestiging van ds Erasmus Zaterdag 10 vm
> Nachtmaal Zondag 24st.

Op Saterdag 23 Oktober 1920 is ds Erasmus deur sy studentevriend, ds Vermooten, bevestig en nog dieselfde dag het hy sy intreepreek gelewer. Ds Erasmus het self oor hierdie geleentheid geskryf (1942:9):

By die geleentheid was ds CW du Toit (emeritus) en ds PW Ennis van Klerksdorp ook teenwoordig. Ds Erasmus het dieselfde dag sy intreepreek gelewer oor 2 Kor 5:11a,20: "Wij dan wetend den schrik des Heeren, bewegen de menschen tot geloof . . .zoo zijn wij gezanten van Christus wege, alsof God door ons bade: wij bidden van Christus wege, laat u met God verzoenen." Die onderwerp van die rede was: die Evangeliebediening — 'n bediening van versoening.

DANIEL FRANCOIS ERASMUS

Op 4 Februarie 1893 is hy in die distrik Graaff-Reinet gebore. Na 'n jaar voorafstudie aan die Vrije Universiteit van Amsterdam, het hy sy teologiese studie aan die Rijks-Universiteit van Utrecht ontvang, waar hy in 1916 die finale eksamen afgelê het. Nog voor hy terugkeer tree hy in Amsterdam in die huwelik met mej ACG Krever. Terug in Suid-Afrika is hy tydelik as hulpprediker behulpsaam in die gemeent Groote Kerk Kaapstad. Sy eerste vaste standplaas was die NG Gemeente Pietermaritzburg waar hy aan die begin van 1918 georden is en vanwaar hy dan die beroep na Ventersdorp aanvaar het.

In Ventersdorp sou ds en mev Erasmus vir die volgende drie en veertig jaar bly en gedurende die tyd het ds Erasmus sy amp as bedienaar van die Woord met onderskeiding vervul. Prediking, huisbesoek, kategese, huweliksbevestigings, begrafnisse, siekebesoek, jeugwerk — alles het in die tyd aandag gekry. Dit het meermale gebeur dat hy lidmate wat hy gedoop, gekatkiseer en getrou het, se kinders ook gedoop, gekatkiseer en getrou het. Op talle en talle lidmate het sy ampswerk 'n onuitwisbare indruk gelaat. Met sy prediking het hy besondere erns gemaak en dit was veral so dat hy mense aan Christus vasmaak. FJ Rykaart het dit namens baie ander so onthou (1986:10):

Vir my was dit 'n eer om te kan sê dat ds Erasmus my gedoop, gekatkiseer, aangeneem en voorgestel het.
Met die opening van die skool, toe ek vir die eerste keer Hoërskool besoek het, het ds Erasmus die oggend die opening waargeneem.
Twee woorde wat hy gebesig het, het my hele lewe lank my bygebly en ek het altyd my lewe daarvolgens probeer rig: 'Werk en bid'.

MOEILIKE JARE

Die koms van ds Erasmus het meegebring dat die gemeente se finansiële verpligtinge nou weer meer geword het, terwyl dit moeilike tye was en die geld skaars. Waar die lopende uitgawes nog gedek kon word, het die aanbou van die pastorie 'n skuldlas van om en by £4000 (R8000) tot gevolg gehad en dit het voortdurende en volgehoue arbeid geverg om die skuldlas te delg. Allerlei planne is bedink om die nodige fondse te bekom om minstens net die jaarlikse rente, wat rondom 7% per jaar beloop het, te kon betaal. Die skuld is onder die



*Ds en Mev DF Erasmus — predikantspaar van Ventersdorp vanaf 1920 tot 1963*

wyke verdeel, lidmate is opgeroep om solank daar nog skuld was hulle tiendes by te dra. Baie lidmate het dit ook inderdaad gedoen. Beeskollektes, mieliekollektes en dan die alombekende jaarlikse basaar is ingespan. Twintig jaar nadat ds Erasmus in die gemeente gekom het, het die heuglike dag tog aangebreek dat op die gemeentevergadering van 28 September 1940 die volgende kon gebeur "Die Voorsitter deel namens die Kerkraad aan die gemeente mee dat die skuld betaal is en dat daar 'n batige saldo in die bank van ongeveer £470 (R940) is. *Aan die Here kom al die dank en eer toe!*"

Dit was inderdaad met groot vreugde en dankbaarheid in die hart dat die gemeente hierdie nuus aangehoor het. Geen wonder nie dat na die nuus ontvang is die gemeente Ps 146:1 met oorgawe kon sing, voor 'n dankgebed gedoen is.

Hoewel daar nog moeilike tye vir die gemeente voorgelê het, het die gemeente nooit weer in die volgende 23 jaar van ds Erasmus se dienstyd in groot skuld geraak nie. Dit het ook nooit weer vir ds Erasmus nodig geword om te versoek dat sy traktement verminder moes word nie. Want in die vroeë dertigerjare, toe dit baie moeilik met die gemeente se finansies gegaan het, het ds Erasmus gevra dat die kerkraad sy traktement met £50 per jaar sou verminder, terwyl ook mev Erasmus 'n deel van haar vergoeding as orrelis prysgegee het. Hieroor was die gemeente verleë maar tegelyk baie dankbaar.

## VERVOERMIDDEL VAN DIE PREDIKANT

Vir die eerste aantal jare het ds Erasmus maar van die vervoermiddel wat in die dae nog algemeen in gebruik was, naamlik kar en perde, gebruik gemaak. Teen 1923 het motorvoertuie al meer op die paaie begin verskyn en dit het diaken DG O'Kelly op die kerkraadsvergadering van 22 Junie die vraag laat stel of dit vanweë die uitgestrektheid van die gemeente nie tyd geword het om vir die predikant 'n motor aan te skaf nie. Die kerkraad was eenparig van dieselfde gevoele "doch met het oog op die finantiële toestand" is die verdere bespreking van die saak tot later uitgeskuif. Eers twee jaar later, op 1 Augustus 1925, besluit die kerkraad om wel 'n motor aan te koop. Die finansiering is gedoen deur bydraes uit die sakke van die kerkraadslede self. Die motor sou die gemeente se eiendom bly. In 1932 is hierdie motor van 'n nuwe tent voorsien en in 1935 het die kerkraad besluit om weer 'n nuwe motor te koop. In 1937 was ds en mev Erasmus met hierdie motor in 'n ongeluk betrokke, gelukkig sonder blywende letsels vir hulle. Eers op die kerkraadsvergadering van 20 September 1958 kom die saak van 'n nuwe motor weer ter sprake: "Op voorstel van oudl HMP Visser word besluit dat in Februarie 1959 'n beeskollekte of kontant (kollekte) gehou sal word om vir die predikant 'n nuwe motor te gee."

Op die kerkraadsvergadering van 10 Januarie 1959 word besluit om 'n 1959 Chevrolet te koop en by die Maart vergadering van die kerkraad blyk dit dat genoegsaam geld ingesamel is om die motor te kan koop. In die drie en veertig jaar het ds Erasmus dus slegs drie motors gehad. As die volgende vertelling van FJ Rijkaart (1986:(10) 2) in gedagte gehou word, is dit verstaanbaar:

> Baie sal hom onthou met sy wit jas en bruin Chevrolet motortjie, waarmee hy vir baie jare Ventersdorp-distrik deurkruis het. Die motor het hy baie mooi opgepas. Hy het nooit vinnig gery nie.
> Dit word vertel dat wanneer na Pretoria gery moes word vir bv die Algemene Kerkvergadering, hy en die ander afgevaardigde reeds middernag vanaf Ventersdorp moes vertrek.
> Wanneer 'n bees miskien voor in die pad was, het die bees genoeg tyd gehad om voor die motor pad te gee, en dit was nie eers nodig om die remme te gebruik nie.
> Dit het gereeld gebeur dat wanneer daar huisbesoek gedoen is en sy motor in die ouderling of diaken se garage gelaat word, ds Erasmus eers 'n blokkie of 'n baksteen agter die agterste wiel gesit het.
> Al die kort ritte in die dorp het ds Erasmus gewoonlik met sy fiets afgelê. Dit was algemeen bekend.

## GEMEENTEGRENSE

Die gemeente Ventersdorp het in 1892 sonder vas omskrewe grense tot stand gekom. Vroeër, toe die Ned Herv Kerk nog staatskerk was, is die gemeente-

grense deur die distrik bepaal. In 1892 was die geval egter anders omdat die Ned Herv Kerk nie meer staatskerk was nie. Bowendien was Ventersdorp wel sedert 1888 'n afsonderlike dorp, maar tog nie 'n afsonderlike distrik nie. Die gevolg was dat toe die gemeente gestig is, daar nie noukeurig aan die saak van grense aandag gegee is nie. Met die loop van die eerste ongeveer dertig jaar is daar gaandeweg tussen Ventersdorp en sy buurgemeentes vaster grense getrek. So is eers op 4 Oktober 1912 die volgende grens tussen Potchefstroom en Ventersdorp getrek, wat weer op 11 Januarie 1918 herbevestig is: "Van de zuidelike hoekbaken van de plaats Lustfontein, met een rechte lijn naar de Oostelike hoekbaken van de plaats Rietvlei 352."

Hierdie was die laaste van 'n lang reeks onderhandelinge met Potchefstroom, Klerksdorp en Lichtenburg.

Dit het nie beteken dat alle grenskwessies daarmee afgehandel was nie. In 1921 wou die gemeente Klerksdorp met Ventersdorp onderhandel oor grensverskuiwings. Hoewel die kerkraad van Ventersdorp tot gesprek bereid was, was hulle nie bereid om af te sien van grensreëlings soos reeds tevore ooreengekom is nie.

Nuwe grensprobleme het egter na vore gekom met die afstigting van die gemeentes Coligny en Koster wat nie een uit Ventersdorp afgestig het nie. Die eerste keer dat van 'n moontlike nuwe gemeente te Koster sprake was, was toe die kerkraad van Ventersdorp op 21 Augustus 1937 'n brief van broeder GJ Greeff van Vlakfontein behandel het, waarin hy die afstigting te berde gebring het en vra om die kerkraad oor die saak te ontmoet. Op 18 September 1937 het die kerkraad broeder Greeff te woord gestaan en die resultaat was:

> Na bespreking besluit die kerkraad dat die huidige lyn tussen Zwartruggens en Ventersdorp ook die lyn sal bly tussen die te stigte gemeente Koster en Ventersdorp en dat nuwe intrekkers op die lynplaas die reg sal hê om, volgens wetsbepaling, binne die eerste ses maande te kies onder watter gemeente hulle wil ressorteer.

Verder is die dertien grensplase dan genoem. Hiermee was broeder Greeff wel tevrede. Tot daadwerklike afstigting het dit egter nie dadelik gekom nie. Eers in 1945 het die gemeente Koster wel tot stand gekom. Dadelik het die kerkraad van Koster die saak van 'n moontlike grenswysiging met Ventersdorp opgeneem. Die kerkraad van Ventersdorp was nie bereid om van sy reeds bekende standpunt afstand te doen nie en het eenparig op die vergadering van 23 Junie 1945 besluit om die volgende brief, opgestel deur ds Erasmus, aan Koster gestuur:

> In antwoord op u skrywe d.d. 4-6-45 het ek die eer om te berig:
> 1. dat my kerkraad u vereers daarop wil wys dat in elke geval waar 'n nuwe gemeente gestig word die grenslyne vooraf gereël en bepaal word deur die reeds bestaande kerkrade wat in die saak betrokke is. Dit het in

hierdie geval ook volgens die bepalings van die kerkwet so gebeur en is deur die Ringskommissie aanvaar;

2. dat my kerkraad sy besluit in sake die bestaande grenslyn handhaaf. Hierdie besluit is geneem op 'n kerkraadsvergadering op 18 September 1937, waarby br Greeff ook as afgevaardigde van die Koster-afdeling teenwoordig was en waarmee hy, soos genotuleer, sy tevredenheid betuig het;

3. dat my kerkraad nie bereid is om enige voorstel in verband met 'n ewentuele wysiging van die grenslyn te oorweeg nie, veral op grond daarvan dat my kerkraad oortuig is, dat 'n inkrimping van die gemeentelike grense onder die huidige omstandighede nie in belang van die gemeente is nie en onverantwoordelik sou wees.

Opvolgend is op die kerkraadsvergadering van Ventersdorp op 29 September 1945 besluit om aan die kerkraad van Koster te skryf "aangesien die ses maande na die stigting van Koster nou verstreke is, daar nie verder by die lidmate op die grensplase propaganda gemaak sal word nie."

Wat duidelik na vore kom is dat die gemeente nie kans gesien het om deur grenswysigings groot getalle lidmate af te staan nie. Op daardie stadium het die gemeente wel ongeveer 1250 lidmate, waarvan ongeveer 700 belydend was, getel. Die lidmatetal was dus nie so klein nie. Die probleem was dat daar steeds finansieel redelik noustrop deur die lidmate getrek is.

Ten opsigte van die afstigting van die gemeente Coligny het dit basies om dieselfde probleme gegaan. Ook te Coligny was nie 'n afstigting van Ventersdorp ter sprake nie, maar wel dat 'n grenswysiging van Ventersdorp se lidmate by Coligny moes aansny. Op 20 Januarie 1951 het die kerkraad 'n brief van 'n aantal kerkraadslede uit Coligny omgewing behandel wat grenswysigings voorgestel het met die oog op stigting van 'n afsonderlike gemeente Coligny. Die kerkraad van Ventersdorp se beslissing wat na die gemeente Lichtenburg gestuur is, was:

Die kerkraad kan hom met die voorgestelde grens nie verenig nie, om redes wat skriftelik aan die betrokke brs uiteengesit sal word en stel as grens die volgende plase voor wat as grensplase bekend sal wees: Rietfontein 165, Vaalbank, Leeuwfontein. Alpha en Omega (Wildfontein word uitgesonder en bly onder Ventersdorp ressorteer weens sy geografiese insnyding), Kafferskraal, Roodepoortjie, Houtkop, Kwaggasdrift 66 en Rietpan 113.

Toe die kerkraad geen reaksie op hierdie voorstelle van die kant van die kerkraad van Lichtenburg kry nie, het die kerkraad op 24 Augustus 1951 besluit:

. . . op geen wysiging in die bestaande grens nie, d w s dat as Coligny afgesny word tot 'n aparte gemeente, sal die grens tussen Ventersdorp en

Coligny dieselfde bly as die huidige grens tussen Ventersdorp en Lichtenburg.

Dit was wel nie die einde van die saak nie aangesien broeder JH Scheffer dit op 28 Junie 1952 onder die kerkraad se aandag gebring het dat lidmate van Coligny gemeente “in die afdeling Kafferskraal rondgaan om lidmate om te praat om by Coligny gemeente aan te sluit”. Die kerkraad het besluit om die saak dadelik onder die aandag van die kerkraad van Coligny te bring:

> Die Kerkraad van Ventersdorp betreur dit dat soiets gebeur en hoop dat dit nie herhaal sal word nie, anders sal die kerkraad hom verplig ag om kerkregtelike stappe te neem, met die oog op die wedersydse eerbiediging van die gemeentelike grense.

Hierop het die kerkraad van Coligny formeel gevra om met die kerkraad van Ventersdorp samesprekings te voer oor die grenskwessie. Die kerkraad van Ventersdorp was egter beslis:

> . . . dat die Kerkraad van Ventersdorp geen nut daarin sien om sodanige afvaardiging te ontvang nie, omdat die Kerkraad, gesien die omstandighede waarin die gemeente van Ventersdorp verkeer en waaroor die Kerkraad tog seker die beste bevoegd is om te oordeel, en in die besef van die verantwoordelikheid teenoor die gemeente, nie bereid is om wysiging van grense te onderhandel nie.



*Die finalejaar katkisante 1937. In die agterste ry vierde van links staan Johannes Hendricus Coetzee, die latere skriba vanaf 1964 tot 1988*

Weer eens was die hoofsaak dat Ventersdorp nie lidmate kan afgee aan 'n ander gemeente sonder om die gevaar te loop om in finansiële moeilikhede te raak nie. Soos reeds gesien was die gemeente se finansiële posisie in die tyd wel gesond met selfs 'n kredietbalans in die bank. Bekend met die jarelange worsteling met skuld en die onsekere natuurtoestande in die tyd is hierdie houding begryplik. Uiteindelik het die gemeente wel enkele lidmate afgegee aan naburige gemeentes op grond van lidmate op grensplase se keuses.



*Eerste dopelinge van ds DF Erasmus te Ventersdorp wat in 1937 ook by hom belydenis van geloof afgelê het. Van links na regs: JH Coetzee, ET Jansen, JM Kruger en EJ Labuschagne*

Die probleem vir Ventersdorp was trouens vanaf stigting in 1892 dat alleen as die dorp self dermate sou groei dat die gemeente se getalle daardeur aansienlik sou toeneem, daar 'n tweede gemeente gestig sou kon word. Dit het nie gebeur nie, met die gevolg dat geen enkele gemeente gedurende die afgelope honderd jaar van Ventersdorp afgestig het nie.

VERHOUDING MET DIE NED HERV KERK IN BREËR VERBAND

Hierdie toedrag van sake wat miskien as 'n soort gevoel van bedreigdheid beskryf kon word, het tog nie daartoe gelei dat die gemeente tot 'n introverte gemeente geword het wat so gemeentesentries geleef het dat met die Kerk in breër verband nie meegeleef is nie. Die teendeel is eerder waar. Aan talle gemeentes van die Ned Herv Kerk wat om hulp aangeklop het, is finansiële bydraes geskenk en aan die Hulpbehoewende-Gemeentefonds is op 24 Augustus 1951 'n bedrag van £500 (R1000) geskenk terwyl verdere vrywillige bydraes ten bedrae van meer as 'n £1000 (R2000) later in die gemeente ingevorder is. Ook vir die oprigting van die beplande Goddefroysaal in Pretoria is

bygedra. Die algemene fonds vir teologiese studente is ondersteun, terwyl die gemeente self ook 'n fonds vir van sy eie seuns in die lewe geroep het.

Merkwaardig genoeg het nog maar slegs twee gemeenteseuns in die Kerk predikante geword. Hulle is ds DF Erasmus jr, seun van ds Erasmus wat sy proefpreek in 1956 in Ventersdorp gehou het en tans predikant van Heilbron in die OVS is. Die tweede is ds JH Viljoen, seun van ouderling JLJ Viljoen wat teen die einde 1961 sy studies voltooi het, en tans predikant is van Wonderfontein gemeente.

Binne ringsverband het die gemeente steeds sy plek volgestaan. In die verband het ds Erasmus self die leiding geneem aangesien hy vir 30 jaar onafgebroke voorsitter van die ring was, terwyl verskillende ouderlinge soos onder andere ouderling HMP Visser lede van die ringskommissie was. Die Algemene Kerkvergadering is gereeld bygewoon deur afgevaardigdes uit Ventersdorp. Ook die kerklike blaaie soos Die Hervormer en die Almanak is deur die gemeente ontvang, versprei en ondersteun.

Op interkerklike vlak het die gemeente baie goeie betrekkinge met sowel die plaaslike NG gemeente en die Gereformeerde gemeente gehandhaaf. So het die Gereformeerde gemeente vir lang tye die kerkgebou gebruik tot hulle eers 'n eie kerkgebou gekry het. Aan vertrekkende NG predikante is selfs afskeidsadresse aangebied. So byvoorbeeld het die kerkraad op sy vergadering van 18 Januarie 1930 die adres wat ds Erasmus opgestel het ter afskeid aan ds KT van den Heever, goedgekeur. Nogal amusant was die besluit op 10 September 1949:

> Die aanbod van die heer De Klerk om die gemeente gratis van Nagmaalwyn te voorsien sal aangeneem word, as die Geref en die Ned Herv of Geref Kerkraad 'n dergelike aanbod eweëens aanvaar.

'N EIE PYPORREL

Soos reeds daarop gewys het die gemeente na die ingebruikneming van die ruim kerkgebou steeds nog net 'n pomporrel gehad. Met die vooruitsig van die gemeente se vyftigste verjaardag in 1942, het die gedagte by die susters van die gemeente ontstaan om vir die gemeente 'n pyporrel aan te koop. Pas tevore, in 1940, is die Nederduitsch Hervormde Sustervereniging in Pretoria gestig. Slegs 'n jaar later was die tak op Ventersdorp onder leiding van mev (ds) Erasmus al sterk aan die gang. Dit was juis die inisiatief van mev Erasmus, wat reeds sedert 1923 die orrelis was, wat daartoe gelei het dat die orrelprojek die eerste was wat die NHSV plaaslik wou aanpak.

Nadat mev Erasmus self die saak op die gemeentevergadering van 29 Maart 1941 voorgedra het en verslag gedoen het van gelde wat reeds vir die doel ingevorder was, het die gemeente sonder teenstem entoesiasties besluit: "Die gemeentevergadering spreek sy instemming uit met die poging tot insameling van fondse vir die aankoop van 'n orrel en beloof ondersteuning."

Die oorlogsjare 1940-1945 met al sy moeilikhede het verhinder dat die poging om vinnig die orrelfonds uit te bou en die orrel aangekoop te kry, kon realiseer. Die insameling het stadiger gegaan as verwag is en installering in die halfeeufeesjaar was buite die kwessie. Stadig maar seker het die fondse wel ingekom. Op 19 September 1942 het die kerkraad self 'n bydrae van £150 (R300) tot die orrelfonds gemaak. Uiteindelik was die fondse wel ingesamel en in die loop van 1948 kon die orrel geinstalleer word en kon die kerkraad op sy vergadering van 26 Junie 1948 besluit dat die ingebruikneming sou plaasvind met die September Nagmaal. Die program sou wees dat ds S Vermooten die Saterdagmiddag die wydingsrede hou, terwyl die Saterdagaand 'n orrel- en kooruitvoering plaasvind.

## DIE GEMEENTE NA VYFTIG JAAR

Te midde van die oorlogsjare (1939-1945) het die gemeente in herinnering geroep dat hy vyftig jaar tevore gestig is. Die gemeente het nie ontkom aan die gebeure nie en verskeie lidmate uit die gemeente het ook op aktiewe diens na die oorlogsfront vertrek soos onder andere ouderling BA Naudé, die kassier. Die oorlog het natuurlik ook spanning in Afrikanergeledere self tot gevolg gehad tussen diegene wat die oorlogsbetrokkenheid deur Suid-Afrika onder leiding van generaal Smuts gesteun het en die wat daar teen was. Gelukkig het dit geen stryd of skeuring in die gemeente Ventersdorp tot gevolg gehad nie. Die besadigde en verstandige leiding van ds Erasmus en die kerkraad het hiertoe 'n belangrike bydrae gelewer.




*Gedenkplaat met name van die kerkraadslede tydens die vyftig-jarige fees in die portaal van die kerkgebou aangebring*

Vir die kerkraad was daar geen twyfel dat die helfeeufees gevier moes word nie. Daarom is op die kerkraadsvergadering van 20 September 1941 'n feeskomitee bestaande uit ds Erasmus en die drie ouderlinge HMP Visser, J Higgs en JNM Pretorius benoem. Die vanselfsprekende keuse was dat gedurende die naweek van die Maart Nagmaal van 1942 fees gevier sou word. Later het dit geblyk dat die sitting van die Algemene Kerkvergadering en die honderdjarige fees van die gemeente Potchefstroom, die betrokke datum as feesgeleentheid bemoeilik het. Dus is besluit om dit te verskuif na September 1942. Terselfdertyd is ook besluit om 'n beknopte brosjure uit te gee. Die kerkraadsvergadering van 27 Junie 1942 het besluit "om die gemeente op te wek om met ossewaens" tydens die betrokke Nagmaalnaweek na die kerk te kom. Die aanbring van 'n gedenkplaat met die name van die diensdoende kerkraadslede daarop, is aan die diskresie van die feeskomitee oorgelaat. Met die feesgeleentheid sou ook 'n basaar gehou word en 'n spesiale dankoffer in die vorm van 'n "beeskollekte" sou ook plaasvind.

Interessant was die beroep op die gemeente om weer met ossewaens na die feesgeleentheid te kom. Dit was 'n baie ou en algemene gebruik dat die kerkgangers oor so 'n Nagmaalnaweek met ossewaens kerk toe gegaan en daar op die kerkplein uitgekamp het. In Ventersdorp was dit nie anders nie en daar is dikwels met die outoriteite onderhandel oor 'n uitspanning en weikamp vir die osse. Met die koms van die motorkar het dit natuurlik stadigaan verander. Teen 1942 het dit al in Ventersdorp tot 'n mate uitgesterf sodat 'n spesiale beroep gedoen moes word om dit nog 'n keer te laat herleef.

Die ontwikkeling het tot gevolg gehad dat 'n "nie-Hervormde" gebruik, wat reeds sedert 1904 in Ventersdorp gehandhaaf is, nou ook afgeskaf is naamlik die biduur voor Nagmaal. Op die kerkraadsvergadering van 9 September 1944 het die besluit geval "om die vroeë biduur met Nagmaal af te skaf, aangesien die gewoonte om met waens kerk toe te kom eintlik nie meer bestaan nie."

Die beknopte brosjure waartoe die kerkraad opdrag gegee het, is toe wel deur ds Erasmus opgestel en deur die kerkraad uitgegee (Erasmus 1942). In die inleidingsparagraaf skryf ds Erasmus:

> Die geskiedenis van die ontstaan en groei van die Ned Herv gemeente Ventersdorp is vir ons van belang en openbaar baie duidelik die leiding en voorsienige sorg van die Opperherder.

In die voorlaaste paragraaf skryf hy weer:

> By 'n terugblik op die verlede kan die kerkraad en gemeente alleen maar getuig van die goedertierenheid van God, met frisse moed die toekoms tegemoetgaan, en voortbou op die grondslae wat gelê is. Ons bring dankbare hulde aan die nagedagtenis van die manne en vroue wat ons voorgegaan het en vir wie geen offer te swaar was waar dit die belange van die gemeente gegeld het nie. Maar bo alles jubel ons dit uit:

Loof, loof die God van ons verlange,

O almal wat die Here vrees!

Sing voor die Heer jul lofgesange,

en laat Gods volk nou vrolik wees!

Loof almal saam met jubelsange!

Gods goedheid ken geen grens of tyd

Geen hede, toekoms of vergange,

sy goedheid duur in ewigheid!

Ps 118:2

Geen wonder nie dat op die voorblad aangehaal is (Ps 115:1):

NIE AAN ONS, O HERE, NIE AAN ONS NIE, MAAR AAN U NAAM GEE EER



*Die kerkraad tydens die halfeeufees 25 September 1942*
*Sittende van links na regs: J van Vuuren; JG Visser; JP Buitendag; HJ Visser; ds DF Erasmus; JNM Pretorius; HF Joubert; HMP Visser en J Higgs*
*Staande van links na regs: JH Scheffer Hsn; JC Labuschagne; JH Scheffer; SH Coetzee; HP van Graan; CJ Visser; JN Pretorius; AJ Coetzee en FC Bodenstein*

Behalwe die reeds genoemde projek om 'n pyporrel vir die gemeente aan te koop op sy vyftigste verjaardag, het die NHSV-tak ook op die dag van die feesvieringe op 25 September 1942, die volgende adres ter gelukwensing aan die kerkraad oorhandig.

ADRES

van die *Ned Herv Sustersvereniging* aangebied aan die Kerkraad van die Ned Herv gemeente Ventersdorp by die geleentheid van die 50-jarige jubileum.

Weleerw. Voorsiter, Eerw. Kerkraad,

Namens die plaaslike tak van die Ned Hervormde Sustervereniging is dit vir ons 'n groot voorreg om by hierdie feestelike geleentheid u 'n kort adres aan te bied.

Saam met die hele gemeente verbly ons ons, dat die Here dit in Sy onuitspreeklike liefde en genade aan ons vergun het om die 50-jarige jubileum van ons plaaslike Ned Hervormde gemeente te vier.

As ons terugblik op die tyd wat agter lê, maak 'n gevoel van weemoed hom van ons hart meester by die gedagte, dat deur die dood aan die gemeente so baie steunpilare ontval het, aan wie se moed, volharding, innige godsvrug en liefde tot die Kerk van hul vaders dit naas God te danke is, dat ons hierdie grootse gebeurtenis kan herdink.

Sien ons egter op die hede dan word ons tot innige dankbaarheid gestem tot dieselfde God, en kan ons nie anders as 'n diepgevoelde Ebenhaeser uitspreek en getuig: 'Tot hiertoe het die Here ons gehelp.'

Namens ons tak wil ons u ons innige en hartelike gelukwense aanbied met hierdie vreugdevolle en unieke gebeurtenis in die geskiedenis van ons gemeente, en terselfdertyd die opregte bede afsmeek, dat die God van ons vaders, wat tot hiertoe ons gemeente so kennelik gelei en geseën het onder die leiding en bestuur van die Eerw. Kerkraad, ook in die toekoms u mag toerus met die nodige krag, moed, volharding en nougesette pligsbetragting om die verantwoordelike werk as opsieners in die wingerd van die Here met getrouheid te kan verrig.

Waar ons werk hom as 'n susters-organisasie nie slegs uitstrek op sosiale gebied alleen nie, maar bo-al en in die eerste plek op kerklike terrein, en ons arbeid gevolglik so nou aan die Kerkraad verbind is, wil ons u die versekering gee dat dit steeds ons opregte strewe sal wees om, net soos in die verlede, ook in die toekoms hartlik en in 'n gees van liefde en eensgesindheid met u saam te werk tot geestelike opbouing, uitbouing, heil en bloei van ons gemeente nie alleen nie, maar bo-al tot uitbreiding van die Koninkryk van ons Vereniging: *Wees 'n Seën*!

Namens die Ned. Herv. Sustersvereniging.

Ventersdorp. — Voorsitter: ACG Erasmus

25 September 1942 — Onder-voors: GCP Visser.

'n Soortgelyke adres is ook onder leiding van mev Erasmus, wat op daardie stadium superintendent vir die Sondagskole of kategesehoof was, aan die kerkraad aangebied:

ADRES

van die *Ned. Herv. Sondagskole* van die dorp en distrik, aangebied aan die Kerkraad van die Ned. Herv. gemeente Ventersdorp by geleentheid van die 50 jarige jubileum.

25 September 1942.
Weleerw. Voorsitter en Kerkraad,
Namens die Sondagskole van ons plaaslike Ned. Hervormde gemeente is dit nie alleen 'n groot voorreg nie, maar tegelykertyd 'n diepgevoelde behoefte van ons hart om u 'n gelukwens aan te bied by die geleentheid van die 50-jarige jubileum van ons gemeente.
Dit is gewis 'n besondere voorreg wat ons as kinders te beurt val om ooggetuie te wees van 'n mylpaal wat die gemeente in sy geskiedenis bereik het. Waarskynlik sal die Here dit in sy genade vergun, dat baie van ons teenswoordige Sondagskoolleerlinge die eeufees van ons gemeente nog sal belewe. As ons by die gedagte aan daardie moontlikheid 'n blik werp in die toekoms, besef ons dat die Sondagskool van vandag die toekomstige gemeente vorm. Dan voel ons dat getrouheid, liefde en opofferingsgesindheid tot die Kerk van ons vaders eienskappe is wat by ons gevind sal moet word, sodat ons waardig mag voortbou op die geestelike en stoflike fondament wat deur ons voorouers gelê is.
Ons wil uit naam van al die Ned Hervormde Sondagskoolleerlinge in ons dorp en distrik u ons hartelike gelukwense aanbied by hierdie plegtige en gewyde geleentheid, en die hoop uitspreek, dat die Here ons harte so mag vorm en ons lewe so mag lei dat ons algaande geïnspireer mag word deur dieselfde liefde, besieling en toewyding tot die Kerk van ons vaders, van wie se offervaardigheid en getrouheid aan hul Kerk ons nou die geseënde vrugte inoes.
Mag die Here ons geliefde Kerk seën tot in lengte van dae en dit gebruik as 'n instrument vir die koms van sy Koninkryk op aarde, en mag elke kind in ons Sondagskole met die hulp van die Here sy beskeie deeltjie hiertoe bydra.
Namens die Sondagskole,
Ventersdorp — ACG Erasmus
25 September 1942 — Supt.

Beide hierdie adresse is netjies geraam en in die konsistorie van die kerkgebou opgehang.

Die kerkraad het dit ook goedgedink om 'n groeteboodskap in 'n verseëlde koevert te plaas vir die kerkraad van 1992. Hierdie boodskap lui soos volg:

Ventersdorp
Konsistoriekamer,
Ned. Herv. Kerkgebou,
27 September 1942.

**Aan die Voorsitter en lede van die**

**Ned. Herv. Kerkraad,**

**Gemeente Ventersdorp, 1992.**

**Weleerw. Heer, Eerw. Brs.,**

Ons ondergetekendes, lede van die kerkraad van die Ned. Herv. gemeente Ventersdorp, wens hiermee ons Christelike groete en heilwense oor te bring aan ons medebroeders kerkraadslede by geleentheid van die eeufees van die Ned. Herv gemeente Ventersdorp.

Dit was onder die aanbidlike bestier van God ons hoë voorreg om die 50-jarige jubileum van ons gemeente te vier en as kerkraad en gemeente 'n dankbare Ebenhaeser op te rig.

Die besonderhede in verband met ons feesviering word bewaar in die argief van ons gemeente.

Ons 50-jarige jubileum het in 'n donker tydperk geval — die groot wêreldoorlog wat in 1939 ontbrand het woed nog onverminderd voort. Ons weet nie wat die toekoms in sy skoot dra nie, maar ons het intussen die sekere troos dat God regeer en dat Hy ook onder die donkerste omstandighede Sy duurgekoopte gemeente in stand sal hou.

Dis nie vir ons nodig om besonderhede in verband met die gemeentelike bedrywighede te noem nie: u sal alles daaromtrent in die argief vind.

Wanneer u hierdie brief lees, sal ons reeds deur die genade van God uit die strydende kerk hierbenede oorgegaan het na die triomferende kerk. Aan u wat nog in die worstelperk staan roep ons toe: "Mag die God van die vrede, wat die groot Herder van die skape, naamlik onse Here Jesus Christus, deur die bloed van die ewige testament uit die dode teruggebring het, julle volmaak in elke goeie werk, om sy wil te doen, deur in julle te werk wat welbehaaglik is voor Hom deur Jesus Christus aan wie die heerlikheid toekom tot in alle ewigheid! Amen." Hebr. 13:20,21.

Met hartlike broedergroete en heilbede,

Voorsitter: Daniël F Erasmus.

| *Ouderlings* | | *Diakens* | |
|---|---|---|---|
| JP Buitendag | JNM Pretorius | CJ Visser | JN Pretorius |
| HF Joubert | JG Visse | rAJ Coetzee | JH Scheffer H Sn |
| HJ Visser | J Higgs | HP van Graan | JH Scheffer |
| JJ van Vuuren | HMP Visser | JC Labuschagne | PL Bodenstein |

VERFRAAIING VAN DIE KERKGROND

Waar die NHSV-tak die inisiatief geneem het vir die aankoop van die orrel, het hulle nog voor die projek heeltemal afgehandel is, met 'n volgende projek begin en dit was om die kerkgrond te verfraai. Op die kerkraadsvergadering van 27 Maart 1948 het 'n brief van die sekretaris van die NHSV-tak gedien: "waarin medewerking gevra word in sake die verfraaiing van die kerkgrond."

Die kerkraad het wel dadelik 'n kommissie bestaande uit ouderlinge JN Pretorius en L Coetzee en diaken JLJ Viljoen benoem om die susters te ontmoet. Of dit is wat die susters wou gehad het is nêrens geboekstaaf nie, maar hierdie inisiatief van hulle kant het enersyds daartoe gelei dat die kerkraad self een keer per jaar by die kerk byeengekom het om die kerkplein skoon te maak. Andersyds het dit die kerkraad op langer termyn laat besluit om die terrein behoorlik te laat beplan en te laat verfraai. Op die gemeentevergadering van 28 September 1957 het geblyk dat die koste aan die verfraaiing van die kerkterrein plus herstelwerk aan die kerkgebou en die pastorie sowat £5200 (R10400) gekos het.

Dit moet egter gesê word dat hierdie projek en die aanbou van 'n saal 'n dilemma in die kerkraad veroorsaak het.

Om die kerkterrein voortdurend in goeie orde te hou, het die gedagte ontstaan om 'n "Instandhoudingsfonds" in die lewe te roep waaruit die rente gebruik sou word vir versorging van die kerkterrein. Met die oog daarop is 'n gemeentevergadering beplan. Op 13 April 1957 egter kom die kerkraad in 'n buitengewone vergadering byeen "omdat dit geblyk het dat daar gemeentelede ten gunste van die bou van 'n kerksaal is. Dis wenslik dat die kerkraad hom eers oor hierdie aangeleentheid uitspreek."

Na breedvoerige bespreking van die aangeleentheid, het die kerkraad op voorstel van ouderling HMP Visser die volgende besluit:

(a) dat die besluit i.s. die Instandhoudingsfonds, soos geneem op die kerkraadsvergadering van 2 Februarie 1957, nie herroep word nie, maar dat dit op die oomblik nie voor die gemeente vir bespreking sal voorgelê word nie;

(b) dat van die gemeente 'n spesiale kollekte gevra sal word vir die skoonmaak van die kerkgebou en die opknapping van die pastorie; hierdie diens is noodaaaklik en met die oog op die verfraaiing van die kerkterrein is dit nou die aangewese tyd om dit te laat uitvoer;

(c) oor die bou van 'n saal sal die kerkraad hom nie uitlaat nie, maar as sodanige voorstel deur die gemeente gedoen en aangeneem word, sal die kerkraad nie beswaar opper om dit in beginsel te aanvaar nie, met hierdie voorbehoud egter dat daar eers fondse ingesamel word vir die werk aan die kerkgebou en die pastorie.

Die buitengewone gemeentevergadering waar die saak bespreek is, het op 4 Mei 1957 vergader. Dit was veral broeder Hannes Visser wat hom sterk ten gunste van die bou van 'n saal uitgespreek het. Sy argumente was dat daar 'n

doodsheid oor die gemeente gekom het en dat die bou van 'n saal waar die jongeliedevergaderings en ander kerklike byeenkomste gehou sou kon word, weer nuwe lewe sou bring. Ook mev (ds) Erasmus het haar ten gunste van saalbou uitgespreek. Uiteindelik het broeder Jacob Wilkens voorgestel dat met al drie die genoemde sake voortgegaan sou word en dat meteens vir al drie gekollekteer moes word. Teen Januarie 1958 is gerapporteer dat £717 (R1434) vir die fonds reeds ingesamel is. Intussen het die jeugvereniging ongeduldig begin raak en op 28 Junie 1958 al van die kerkraad gevra wanneer met die bou van die saal begin sou word. Intussen is die verfraaiing van die kerkterrein en die skoonmaak van die kerkgebou en herstel van die pastorie afgehandel. Die saalbou is egter op die langebaan geskuif want op 10 Januarie 1959 besluit die kerkraad sonder opgaaf van redes soos volg: "In verband met die saal word gerapporteer dat fondse vir die saal ingevorder sal word maar dat die saal nie nou gebou sal word nie maar later."

Die "later" sou agtien jaar later, naamlik 1977, wees.

Juis by die bespreking in sake saalbou het die bestaan van 'n aktiewe jeugvereniging in die gemeente sterk na vore gekom. Presies wanneer die tak van die Ned Herv Jeugvereniging gestig is, is nie duidelik nie. Veral onder die leiding van ouderling HS van der Merwe en diaken JA Pretorius was die jeugvereniging baie aktief. 'n Toneelstuk is aangepak en selfs buite die gemeente op toer geneem; tiekie-aande is gehou vir die insameling van fondse en allerlei programme is beplan. Met die ses en sestigste verjaardag van die gemeente op 20 Februarie 1958 het die jeugvereniging met goedkeuring van die kerkraad vir die gemeente in die kerkgebou 'n spesiale program aangebied.



*Ouderling AJ Coetzee — sedert Oktober 1957 lid van die kerkraad van Ventersdorp*

ALLERLEI INTERESSANTHEDE

Die eerste keer dat Afrikaans gebruik is by die skryf van die notule was by die gemeentevergadering en die kerkraadsvergadering op 25 Desember 1926. Daarna is nooit weer Nederlands gebruik nie (Erasmus 1942:14). Die oorskakeling na Afrikaans, het meegebring dat ds Erasmus vanaf die datum tot einde 1957 al die notules geskryf het. Selfs voor die datum het hy enkeles geskryf. Daarmee het hy egter aangesluit by 'n gebruik wat reeds bestaan het. Die notulehouers voor die datum was meesal die predikante naamlik ds CW du Toit 1892-1899; ds A Murray Jsn 1899-1904; ds CW du Toit 1904-1905; ds FS du Toit 1905 en weer 1909-1914; ds CW du Toit 1914-1915; ds KT van den Heever 1916; ds CW du Toit 1917 en ds DF Erasmus 1925-1957. In die tyd was dit slegs tussen 1905 en 1909 dat broeder R Hoekstra en tussen 1917 en 1925 dat ouderling FWC Buitendag die notules geskryf het. In die vroeë jare was die probleem dat vloeiende skrywers nie baie volop was nie. Die predikante was van die min wat gemaklik kon skryf. Tog is dit vreemd dat ds Erasmus so lank aangehou het om die notules te skryf omdat daar lank voor 1957 reeds goed opgeleide en vaardige skrywers in die gemeente teenwoordig was. Op die buitegewone gemeentevergadering van 4 Mei 1957 is die saak ter sprake gebring:

> Br Hannes Visser stel voor dat iemand uit die kerkraad gekies word om die notule te hou, dat hy voel dat dit onmoontlik vir die voorsitter is om die vergadering te lei en nog die notule te hou, waarop oudl Koos Visser gekies word om die notule te hou.

Ten spyte van hierdie besluit het ds Erasmus nog tot einde 1957 self geskryf en eers vanaf 18 Januarie 1958 het dit ouderling JA Visser se taak geword.



*Ouderling JA Visser — skriba vanaf 1958 tot 1963*

In 1933 is die Bybel in Afrikaans en in 1944 die Psalm en Gesangeboek in Afrikaans saam met die gemeentes van die ander twee Afrikaanse kerke in gesamentlike funksies met vreugde en danbaarheid ontvang.

Dit gebeur seker nie aldag dat 'n kerkraad besluit om 'n handelsbank te versoek om nie 'n bestuurder te verplaas nie. Dit het in Ventersdorp gebeur toe die kerkraad op sy vergadering van 22 September 1928 besluit het:

> Die Kerkraad dra aan die voorsitter op om namens die Kerkraad stappe te neem, ten einde die verplasing van die heer Maker as bestuurder van die plaaslike tak van Barclay's Bank, indien moontlik, gekanselleer te kry.

Dit was egter tevergeefs omdat die hoofbestuurder van die betrokke bank in 'n brief die kerkraad wel bedank het vir hulle waardering vir die dienste van mnr Maker, maar terselfdertyd laat weet het dat die verplasing nie teruggetrek kan word nie.

Hoewel nou nie in Ventersdorp oorlog gevoer is nie, het die oorlog tog steurende geraas veroorsaak in die sin dat driloefeninge van soldate op Saterdae die voorbereidingsdienste ontstig het. Daarom het die kerkraad op sy vergadering van 26 Junie 1943 besluit om die outoriteite met die versoek te nader om nie oor Nagmaalnaweke driloefeninge te hou nie. Of dit geslaag het is onbekend. Vermoedelik wel, want daar is nie weer op die saak teruggekom nie.

Dieselfde geraasprobleme is as gevolg van voetbalwedstryde ondervind. Ook in die verband het die kerkraad op 24 Junie 1944 die voorsitter, ds Erasmus, afgevaardig om met die Wes-Transvaalse voetbalowerhede te gaan onderhandel om nie oor Nagmaalnaweke voetbalwedstryde in Ventersdorp te reël nie.

Oor vliegritte op Sondae is deur die plaaslike predikante van die drie Afrikaanse kerke 'n brief aan die stadsraad gerig. Op 17 Maart 1956 kon die kerkraad kennis neem dat die stadsraad gunstig daarop reageer het.

Oor kelkies by die Nagmaal is op die kerkraadsvergadering van 12 September 1936 soos volg gehandel:

> Br BA Naudé bring 'n aanbod oor van 'n lidmaat vir 'n stel kelkies, as die Kerkraad daarop wil ingaan. Die Kerkraad bedank die Br vir sy aanbod, maar wens nie om op die saak in te gaan nie.

Die ou gebruik dat broeders en susters apart by die Nagmaaltafel aangesit het, het nog tot die sestigerjare in Ventersdorp gehandhaaf gebly. Op die kerkraadsvergadering van 27 April 1962 het die skriba, ouderling JA Visser, egter kennis gegee dat hy by die volgende kerkraadsvergadering sou voorstel "dat die broers en susters saam aan die tafel kon sit om Nagmaal te gebruik." Ongelukkig was ouderling Visser vir die volgende jaar nie teenwoordig op kerkraadsvergaderings nie aangesien hy deur die Onderwysdepartement na Pretoria gesekondeer is. By sy terugkoms was die aftrede van ds Erasmus

onder bespreking. Die gevolg was dat 'n besluit nog langer uitstaande gebly het. Die dag waarop huwelike bevestig is, was in die Hervormde gemeente Ventersdorp op Dinsdae. Dit was vroeër algemeen die troudag. Paartjies wat op 'n ander dag wou trou is gepenaliseer. So het die kerkraad op 26 Desember 1926 besluit om £1.0.0 (R2) ekstra te hef op huwelikesbevestiginge wat op 'n ander dag as 'n Dinsdag plaasvind. In 1944 is darem besluit dat vanaf 1 Augustus 1944 ook Saterdag saam met Dinsdag as 'n troudag sonder penalisering sal geld.

Die voortdurende hou van basare het meublement soos tafels noodsaaklik gemaak. Op die kerkraadsvergadering van 29 September 1944 word gerapporteer dat ouderling MGJ van Vuuren die basaartafels, wat hy gratis gemaak het, klaar het. 'n Mosie van dank is teenoor hom aanvaar en terselfdertyd besluit dat die tafels aan niemand uitgeleen sou word nie, maar uitsluitlik vir kerklike doeleindes gebruik sou word. Later egter is die tafels wel aan goedgekeurde leners beskikbaar gestel.

Ten opsigte van sending het die gemeente aanvanklik slegs bydraes gestuur. Op die kerkraadsvergadering van 10 Januarie 1959 het ouderling Koos Visser die kerkraad tot meer daadwerklike optrede opgeroep en is inderdaad 'n Evangelisasie Kommissie, soos dit toe genoem is, aangewys wat bestaan het uit ds Erasmus, en ouderlinge Koos Visser en JC Heyneke. Op die kerkraadsvergadering van 8 Desember 1961 handel die kerkraad soos volg oor sending:

> Mnr Kosie Snyman bied die kerk wat hy vir die naturelle gebou het aan die Kerk aan en vra dat R40 deur die Kerk betaal word om die motor, van die naturel wat die dienste sal waarneem, te herstel. Dit word goedgekeur. Verder word ook goedgekeur dat R12 per maand aan mnr Snyman betaal sal word as salaris van die naturelle prediker.

Op die kerkraadsvergadering van 27 Julie 1962 het diaken HP Visser die wenslikheid van 'n voltydse nie-blanke sendeling vir Ventersdorp bepleit.

Aan volks- en kultuurfeeste het die kerkraad ook sy steun gegee. Veral aan Geloftefees is voortdurend aandag gegee en lidmate is opgeroep om die Gelofte na te kom. Twee lidmate, naamlik die broers FC Bodenstein en H Bodenstein, het ook in 1947 twee morge grond vir "Dingaansfeesdoeleindes" aan die gemeente geskenk en op die kerkraadsvergadering van 28 Junie 1952 is berig dat die nodige dokumentasie afgehandel was.

Of en hoe die gemeente aan die Ossewatrek van 1938 deelgeneem het, kon nie uit die notules teruggevind word nie. Trouens die notules meld ook nie van enige deelname aan die fees met die inwyding van die Voortrekkermonument in 1949 nie. Dit kan aanvaar word dat die gemeentelede wel van harte deel gehad het aan die twee geleenthede. Trouens van die Reëlingskomitee wat in 1938 'n uitgebreide program vir die ontvangs van die Eeufeesossewaens op

15 November te Ventersdorp georganiseer het, was ds Erasmus die voorsitter. As sodanig het hy 'n toespraak gehou. In 1949 het ds Erasmus as voorsitter en verskeie ander lidmate van die gemeente soos broeders J Wilkens LV en HMP Visser LPR, 'n leidende rol gespeel by die ontvangs van die Rapportryer te Ventersdorp. Dit blyk duidelik uit 'n Feesprogram ***Ontvangs van Rapportryer,*** Ventersdorp, 6 Desember 1949.

By die Federasie van Afrikaanse Kultuurverenigings (FAK) wou die kerkraad beslis nie affilieer nie. Later is wel as 'n meewerkende lid by die FAK aangesluit.

Tot in 1931 het die kerkraad deur middel van 'n eie apparaat elektrisiteit vir die kerk en pastorie opgewek. Op die kerkraadsvergadering van 27 Maart 1931 is egter besluit om by die munisipale "elektriese verligting" aan te sluit. Interessant is dat op die kerkraadsvergadering van 27 April 1962 geblyk het dat ds Erasmus vanaf September 1935 nog altyd sy elektrisiteitrekening self betaal het. Vanaf 1962 is wel R60 per jaar aan hom vir "ligte" toegestaan.

## DS ERASMUS TREE AF

Ds Erasmus wat reeds sedert 1918 predikant was en sedert 1920 in die Ned Herv Gemeente Ventersdorp gestaan het, was gelukkig genoeg om baie lank redelik goeie gesondheid te kon geniet. Dit het ook vir mev Erasmus gegeld. In 1960 kon hy die feit herdenk dat hy reeds 40 jaar in die gemeente in diens was. Op die gemeentevergadering van Saterdag 17 September 1960 is die gebeurtenis op 'n baie sobere wyse in herinnering geroep. In die notule is dit soos volg verwoord:

> Ouderling Buitendag spreek Ds en Mev Erasmus toe en skets kortliks die 40 jaar wat Ds en Mev al in die Gemeente staan. Ouderling Buitendag wys daarop dat alhoewel Ds verskeie beroepe ontvang het, hy altyd besluit het om by die Gemeente te bly, selfs toe die Gemeente deur moeilike tydperke moes gaan. Ouderling Buitendag oorhandig 'n tjek as geskenk van die Gemeente aan ds Erasmus.
> Mev AJ Coetzee lees 'n adres namens die Susters voor en oorhandig aan Mev Erasmus 'n geskenk. Mev Erasmus antwoord daarop en spreek haar innige waardering uit. Ds Erasmus spreek sy innige waardering uit en sê dat hy vandag diep getref is. Hy dank die Here vir gesondheid aan hom gegee om sy werk te verrig. Hy spreek ook sy dank uit teenoor sy vrou en Kerkraad wat hom so van die begin af gesteun het. Al die jare het hy niks anders as alleenlik die Woord van God van die preekstoel verkondig nie. Van die Kerkraadslede wat saam met hom veertig jaar gelede begin het leef nog net 2.

Op hierdie stadium het Ds Erasmus nog nie aan aftrede gedink nie, hoewel hy toe reeds 67 jaar oud was. Sowel sy eie gesondheid as die van sy vrou was nog goed genoeg. Sy verstand was nog skerp en die Kerk het predikante nodig gehad. Hy kon nog voortgaan.

In Augustus 1962 het ds Erasmus en daarna ook mev Erasmus egter ernstig siek geword. Op 10 September 1962 het die kerkraad besluit om ds Erasmus tot minstens aan die einde van Januarie 1963 verlof toe te staan en indien nodig selfs langer. Die NHSV-tak het weer reëlings getref om alle kostes ten opsigte van mev Erasmus se siekte te dra. Op die kerkraadsvergadering van 26 April sit ds Erasmus weer voor maar maak dan "finaal" bekend dat hy emeritaat sal aanvaar met die Nagmaalsviering van Oktober 1963. Terselfdertyd het hy versoek dat daar nie "iets groots" van sy afskeid gemaak moes word nie.

Nog in 1963 het ds Erasmus in die gemeenteblaadjie sy gemeente na die verlede teruggevoer en hulle daaraan herinner dat die kerkgebou van die gemeente op 28 Maart 1963 vyftig geword het. Voorts het hy ook daarop gewys dat die hoeksteen van die eerste kerkgebou sewentig jaar vroeër op 15 April 1893 gelê is. Daarby het hy onder die omstandighede nog die volgende veelbetekenende paragrawe bygevoeg:

> In die ou dae (en selfs nog later) was dit nie ongewoon dat predikante jare lank in eenselfde gemeente gestaan het nie. Ek dink bv aan ds Colin Fraser snr van Beaufort-Wes; hy was 38 jaar lank predikant van dié gemeente, en sy seun, Ds Colin Fraser, jnr die vader van mev Steyn, het die gemeente Phillipolis 45 jaar lank bedien. Ds JH Hofmeyr was predikant op Somerstet-Oos vir 41 jaar (1867-1908); sy seun Ds JM Hofmeyr het hom opgevolg en na 'n dienstyd van byna 37 jaar sy emeritaat aanvaar; saam het vader en seun die gemeente 78 jaar bedien.
> Hierdie rekord is egter oortref deur ds A Murray snr, en sy seun Charles van Graaff-Reinet. Eersgenoemde was predikant op Graaff-Reinet vanaf 1822 tot 1865 (43 Jaar), toe het sy seun hom opgevolg en die gemeente tot sy dood in 1904 bedien — saam dus 82 jaar !
> Terwyl ons nou tog met die geskiedenis besig is, gee ek nog 'n paar interessante voorbeelde. Dr JF Reitz was predikant op Somerset-Wes vir 43 jaar, Ds A Smith het die gemeente Uitenhage 41 jaar lank bedien, ds F Faure dié van Wynberg 48 jaar en Ds SP Naudé het op Queenstown 50 jaar lank gestaan. Van 'n 50-jarige bediening in eenselfde gemeente gepraat, in Maart 1920 het ek die voorreg gehad om my gemeente (Pietermaritzburg) te verteenwoordig by die afskeid van Rev John Smith, predikant van die Presbiteriaanse Kerk in die Hoofstad vir 50 jaar lank!
> Ek sou nog etlike gevalle van 'n bediening van tussen 40 en 50 jaar kon noem, maar genoeg. Wat ons Kerk betref, het Ds CW du Toit die langste onafgebroke in een gemeente gestaan, naamlik 35 jaar in Potchefstroom.
> Die mense van ons gejaagde en rustelose tyd kan hulle so 'n bestendige toestand van sake skaars voorstel, maar in daardie dae het die lewe van ons landelike bevolking oor die algemeen rustig sy gang gegaan en ieder het nie om verandering gewoel nie. Daar is 'n Latynse spreekwoord wat

sê: *tempora mutantur nos et matamur in illis,* dit wil sê: die tye verander en ons saam met hulle. Die tye het inderdaad verander, maar ... het ons ryker, wyser en gelukkiger geword?

Terugskouend is dit 'n vraag wat ds Erasmus met hierdie gegewens oor predikante wat so lank in gemeentes was wou sê. Wou hy homself regverdig of dalk eerder so sê hoe dit in 'n Calvinistiese kerk behoort te wees: 'n predikant behoort trou tot die einde by sy gemeente te bly? Moontlik het daar toe, selfs op daardie laat stadium, nog by hom 'n sprankie hoop geleef dat hy nog gegun sou word om self langer te kon aangaan. Hoe dit ook mag wees, uiteindelik het hy voor einde April finaal op emeritaat besluit en dit aan die kerkraad bekend gemaak. Op Saterdag 27 Oktober 1963 het ds Erasmus dan sy afskeidspreek gehou en emeritaat ontvang. Op die voorafgaande Vrydagaand, die 25 ste Oktober, is 'n afskeidsfunksie in die skousaal vir ds en mev Erasmus aangebied. So het 'n verbintenis van 43 jaar tussen predikant en gemeente dan tot 'n einde gekom. Tot dusver is dit nog nie in die Ned Herv Kerk oortref nie. Die naaste daaraan is ds Kalman Papp wat teen die einde van 1991 na net meer as veertig jaar in Krugersdorp emeriteer het.

Vir nog 'n hele aantal jare na hulle aftrede was dit ds en mev Erasmus gegun om saam te lewe. Op 12 Februarie 1972 is sy oorlede en op 25 Mei 1978 het hy haar gevolg. Albei is in hulle geliefde Ventersdorp begrawe. Ds en mev Erasmus het vier kinders gehad: Leon, Danie en Sus, terwyl Wilhelm op ses maande ouderdom op 4 Maart 1928 oorlede is.

Enkele waarderende woorde uit die pen van ds Johannes Dreyer in die Almanak van 1979 (bl 32-38) is hier van pas:

> Met die heengaan van die Ventersdorpse gewese leraar ds Daniel F Erasmus, het 'n predikant wat in meer as een opsig 'n unieke persoon was, die kerk, asook die Ventersdorpse gemeente ontval. Uniek was hy in die opsig dat hy 'n persoonlikheid op sy eie was, 'n man wat in breë kerkkringe sowel as in breë volkskringe die aandag getrek het deur sy beskeidenheid, die indruk van trou en hartlikheid wat hy gemaak het.
> 'n Mens sou kon sê: Hy was 'getroud' met Ventersdorp en soos 'n getroue man het hy lief en leed gedeel met sy Ventersdorpse 'vrou' en sy kragte en talente soos 'n toegewyde en doelgerigte man gebruik in die diens van hierdie 'huwelik'. Dit het hom egter nie verhinder nie om ook in wyer kring uitnemende diens te lewer aan die onderwys, die kultuur sowel as aan die kerk van die Here in die algemeen.
> Vir baie, baie jare was hy voorsitter van die Laer- en Hoërskoolbeheerrade, asook van die Ventersdorpse Skoolraad.
> Die Hervormde pastorie was in Ventersdorp 'n kultuursentrum. Elke Donderdagaand was daar aan die pastorie onder die bekwame leiding van mev Erasmus koorsang en musiek uitgaande van die kultuurvereniging en



*Die kerkraad by die afskeid van ds Erasmus in Oktober 1963*
*Agter van links na regs: DJ Tredoux; SH Coetzee; JG Visser; JH Coetzee; CJ Scheffer; APB Seyffert; I Basson; AJ Coetzee; AJ Coetzee; JA van Zyl; SH Visser; EP Smith; SP Myburgh; JA Visser en JC Heyneke*
*Voor van links na regs: JN Pretorius; JF Coetzee; JMJ Visser; JC Labuschagne; JP Buitendag; ds DF Erasmus, FJ Coertze; JLJ Viljoen; JG Wolmarans; EA Joubert; DR du Plooy*
*Inlas van links na regs: HP Visser, JEF Seyffert en PNH Bester*

dan het mev Erasmus ook elke maand haar gemeentelike teekring gehad.
In die kerk het ds Erasmus op verskillende komitees gedien bv viseskriba van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering, lid van die Kuratorium vir die teologiese opleiding, voorsitter van die Raad vir Kerkmusiek, redakteur van die Kerkalmanak, vir 30 jaar onafgebroke voorsitter van die Ring.
By al hierdie aktiwiteite het hy ook nog met sy vaardige pen diens gelewer. Verskillende publikasies uit sy hand het die lig gesien soos *Kort Begrip van die Kristelike Godsdiens in Afrikaans*, *Verlowing en Huwelik*, *Die Christelike Huisgesin*, 'n *Beknopte oorsig van Ventersdorp 1892-1942*. Ook het hy artikels gelewer in *Die Hervormer*, die *Christelike Vrou* en 'n artikel vir die *Federasie van Calvinistiese Studenteverenigings in Suid-Afrika*.
Ds Erasmus het student gebly. Vandaar ook dat hy met sy geskrifte in goedversorgde taal sy kerk en volk trou kon dien.
Op 25 Mei 1978 is hy op Heilbron oorlede, waar sy seun DF Erasmus (jr) predikant is en op Sondag 28 Mei is hy in die Ventersdorpse begraafplaas langs sy eggenote te ruste gelê.
Gedagtig aan die woord in Hebreërs 13:7 'Dink aan julle voorgangers wat aan julle die Woord van God verkondig het,' eer ons dankbaar sy nagedagtenis.

Hoofstuk 6

# VANAF DS CJ SMIT TOT DS PDM LE ROUX

Waar fondse feitlik die hele dienstyd van ds Erasmus altyd maar skraps was, het daar teen die einde van sy dienstyd 'n verandering begin intree. Die gevolg was dat daar vir baie jare van die gemeentegeskiedenis maar altyd versigtig met beskikbare fondse omgegaan moes word. Die verandering wat egter teen die begin van die sestigerjare ingetree het, was van so 'n aard dat waar daar in die verlede dikwels 'n tekort op die begroting was, daar by die afskeid van ds Erasmus selfs R14250.00 in reserwe was. Hierdie verbetering in die finansiële posisie van die gemeente is onder die opvolgende predikant voortgesit, met die gevolg dat die gemeente se sorge mettertyd kon verdwyn en verdere groot projekte aangepak kon word. Hierdie voorspoed het ook meegebring dat die gemeente se hand verder oopgegaan het vir ander gemeentes, vir sinodale barmhartigheidsdiens en selfs ook vir instansies buite die Kerk.

Aanvanklik het die kerkraad by die vertrek van ds Erasmus besluit om eers teen die einde van Januarie 1964 te beroep. Net die volgende dag op 27 Oktober 1963 het die kerkraad direk na die afskeidspreek van ds Erasmus vergader en besluit om op 7 Desember 1963 byeen te kom en dan 'n beroep uit te bring. Op die vergadering is 'n beroep uitgebring op ds CJ Smit van die gemeente Brits wat die beroep aanvaar het.

## DS CHRISTOFFEL JOHANNES SMIT

Hy is op 18 Mei 1927 te Heidelberg gebore. Sy hoërskoolopleiding ontvang hy aan Hoër Volkskool Heidelberg en daarna gaan hy na die Universiteit Pretoria waar hy teen die einde van 1952 sy studies in die teologie voltooi en proponentseksamen aflê. Op 7 Februarie 1953 word hy te Koster as predikant georden. Daarmee was hy ook die derde Smit broer wat predikant in die Ned Herv Kerk geword het. Sy twee ouer broers is ds JA Smit en (wyle) ds JDH Smit wat onderskeidelik sedert 1944 en 1946 predikant van die Kerk was. Na Koster het ds CJ Smit nog die gemeentes Brits (1960), Ventersdorp (1963), Sannieshof (1981), Zeerust (1983) en Declerqville (1984) bedien voordat hy in 1988 emeritaat aanvaar het. Ds Smit is getroud met mej Eunice Enslin en die egpaar het een seun, Alfons.

Op die kerkraadsvergadering van Saterdag 1 Februarie 1964 is die reëlings vir die ontvangs van ds en Mev Smit finaal getref. Die ontvangs sou op Vrydag 14 Februarie in die Stadsaal plaasvind. Op Sondag 16 Februarie het sy broer, ds JA Smit, hom tydens die oggenddiens bevestig en die middag om 14:30 het ds CJ Smit sy intreepreek gelewer.



*Ds en mev CJ Smit — predikantspaar 1964 to 1981*

Die interessante was dat met die bevestiging van ds Smit, die gemeente nou vir die eerste keer 'n predikant gehad het wat vanaf geboorte 'n "Hervormer" was en ook in die Kerk se eie opleiding as predikant opgelei is. Al drie die vorige predikante was immers uit die NG Kerk afkomstig. Ds Murray en Du Toit was te Stellenbosch opgelei, terwyl ds Erasmus aan die Universiteit van Utrecht opgelei is, waar weliswaar predikante van die Nederlandse Hervormde Kerk en selfs enkeles van die Ned Herv Kerk self opgelei is.

## 'N NUWE PASTORIE

Ds Smit se koms na Ventersdorp het in 'n sekere opsig 'n krisis vir die kerkraad veroorsaak omdat daar nie vir hom 'n pastorie gereed was om in te trek nie. Die probleem was naamlik dat die bestaande pastorie, wat reeds in 1920 gebou is, baie aandag nodig gehad het. Daar het egter ook onder sommige kerkraadslede die gedagte geleef dat eerder 'n nuwe pastorie gebou moes word. Op die kerkraadsvergadering van 7 Desember 1963, nog voordat beroep is, is die saak oorweeg en is besluit om die ou pastorie te herstel en te moderniseer en nie 'n nuwe pastorie te bou nie. Twee probleme het egter na vore gekom. Die pastorie kon nie betyds voor ds en mev Smit se koms herstel en gemoderniseer word nie. Die gevolg was dat tydelik ander huisvesting verkry moes word. Tweedens het dit geblyk dat die koste aan die projek hoër was as wat verwag is.

Die gevolg was dat die kerkraad weer besin het oor die saak van pastoriebou, en weer na die gemeente gegaan het met die gedagte dat eerder

'n nuwe pastorie gebou moes word. Na 'n lang bespreking op 'n gemeentevergadering van 21 Maart 1964, het die gemeente met 86 stemme teenoor 12 besluit om die ou pastorie af te breek en 'n nuwe op dieselfde terrein te bou. Hierna moes vinnig gewerk word om die pastorie gebou te kry. Eers is die ou pastorie afgebreek en die verkoopbare materiaal verkoop en ander verwyder. Intussen is bouplanne gereed gekry deur argitek Hendrik Vermooten en is op 1 Augustus 1964 'n tender van Matthysen Bouer vir R27 750.00 aanvaar. Daarna is vinnig met die bouwerk gevorder en die pastorie was teen die einde van Februarie 1965 gereed. Op die kerkraadsvergadering van 23 April 1965 het ds Smit verklaar dat die gemeente trots kan wees op die nuwe pastorie en dat die huis goed woon. Die finale koste het ook geblyk heelwat laer te wees as die tenderprys. Op die kerkraadsvergadering van 15 Oktober 1965 is verslag gedoen dat die boukoste R24 469.48 beloop het wat R3 580.52 minder as die tenderprys was.

Ds Smit het hom dus met sy aankoms in Ventersdorp onmiddellik in 'n bouprojek van die gemeente bevind. Dit het gevra dat hy hom dadelik moes ingrawe in die saak en alle aspekte so sorgvuldig moontlik nagaan. Dit het hy gedoen en hom ook met groot ywer aan die werk toegewy. Op die kerkraadsvergadering van 15 Oktober 1965 het die kerkraad hom daarom spesiaal bedank vir sy leiding en harde arbeid.

Die noodsaaklike pastoriebouprojek het meegebring dat die saalbouprojek wat darem al 'n bietjie gevorder het, vertraag is. Op daardie stadium het dit geblyk dat die saalboufonds reeds 'n bedrag van R2 000 beloop het (Kerkraadsvergadering 7 Desember). Die kerkraad het op sy vergadering van 15 April 1964 besluit om soos op die gemeentevergadering van 21 Maart 1964 gesuggereer is, nie die saalboufonds te gebruik in die pastoriebouprojek nie. Op 'n latere vergadering van 22 Januarie 1965 is hierdie besluit verander en het die kerkraad besluit om die beskikbare fondse uit die saalboufonds te leen en dit dan later weer terug te gee. Uiteindelik sou die saalbouprojek eers weer in die sewentigerjare aan die orde kom.

## OFFERVAARDIGHEID

Een saak wat ds Smit gedurende sy hele bedieningstyd sterk beklemtoon het, was dat daar by die lidmate 'n dankbare offerbereidheid teenwoordig moet wees. Gereeld het hy op sowel die kerkraads- as gemeentevergaderings die gemeente hiertoe opgeroep. By die jaarlikse basaar, wat groot aangepak is, het hy "steun in dankbaarheid" gevra. Dit moes die gees op die basaar wees en nie primêr om fondse in te samel nie. Die gemeente moet op die wyse 'n getuienis na buite lewer want, het hy gesê: "Ons moet Gemeente wees daar buite en nie net in die kerk nie" (Gemeentevergadering 7 Augustus 1965). Hierdie volgehoue oproep tot die gemeente het goeie vrugte gelewer. Die gevolg was dat die offergawes vermeerder en die basaars suksesse was. Dit het ingehou dat daar

altyd fondse bekikbaar was om sowel die lopende uitgawes te dek as spesiale projekte en terselfdertyd ook aan allerlei noodoproepe wat van tyd tot tyd op die gemeente gemaak is, te gee.



*Ouderling en Mev JH Coetzee. Oudl Coetzee was skriba vanaf 1963 tot 1987. Mev Zonnie Coetzee was 20 jaar lank vise-voorsitter van die NHSV-tak en in 1981 het sy 'n naaimasjien as prys gewen omdat sy die meeste geld in die hele kerk ingesamel het ten bate van die Emily Hobhouse tehuis vir bejaardes*

## HERSTEL EN SKOONMAAK VAN DIE KERKGEBOU

Behalwe die saalbou wat in die sewentigerjare weer aangepak sou word, was die tweede groot projek, nadat die pastorie klaar gebou is, die herstel en skoonmaak van die kerkgebou. Hier het dit nie maar net gegaan om te verf nie, maar om grondig en onder leiding en toesig van 'n argitek 'n totale vernuwing te bewerk. Uiteindelik het dit ook 'n nuwe dak en matte in die kerkgebou behels. Dit het ook etlike duisende rande gekos en oor jare gestrek. Later moes selfs 'n tweede herstelprojek aan die dak onderneem word. Eers op die kerkraadsvergadering van 4 April 1975 kon berig word dat die werk aan die kerk se dak nou afgehandel was en die tien jaar waarborg ontvang is.

## GRENSKWESSIES

Netsoos in die voorafgaande tydperk, het gedurende die dienstyd van ds Smit ook grenskwessies na vore gekom. Hy was nog nie eers 'n maand in die gemeente nie, toe die kerkraad van Coligny laat weet het dat hulle gewysigde grense tussen die twee gemeentes by die ringsvergadering sou aanbeveel. Die kerkraad se eerste reaksie op sy vergadering van 5 Maart 1964 was dat hulle geen verandering sou toelaat nie. Later op 27 Junie 1964 het hulle wel besluit

om 'n afvaardiging uit die kerkraad van Coligny op 1 Augustus 1964 te ontmoet. Hoewel die ontmoeting plaasgevind het en daarna ook nog gekorrespondeer is oor die saak, kon die twee kerkrade mekaar nie werklik oor die aangeleentheid vind nie. Op die kerkraadsvergadering van 21 Julie 1972 het die grens tussen Coligny en Ventersdorp die laaste keer in ds Smit se dienstyd ter sprake gekom en is die volgende genotuleer:

> Die Ned Herv Gemeente van Coligny het gevra dat die distriksgrense tussen Coligny en Ventersdorp in die toekoms die grense tussen die twee gemeentes moet wees. Die kerkraad van Ventersdorp aanvaar dit ook so maar met die verstandhouding dat geen lidmaat wat nou in die grense van Coligny woon en aan Ventersdorp gemeente behoort, of andersom, verplig sal word om aan Coligny of Ventersdorp gemeente te behoort nie, maar dat as nuwe lidmate in die toekoms daar intrek, hulle aan die gemeente sal moet behoort in wie se grense hulle val.

Ook oor die grens tussen die gemeente Ventersdorp en die gemeente Wilkoppies (Klerksdorp) het vrae ontstaan. Hier het die ringskommissies van die ringe Zeerust en Potchefstroom uiteindelik besluit dat die distrikgrense ook hier die grense tussen die gemeentes sou vorm met die voorlopige uitsonderings. Op die kerkraadsvergadering van 2 Oktober 1970 is die uitsonderings gerapporteer:

> Uitsonderings word gemaak vir die paar gesinne wat op die oomblik aan Wilkoppies gemeente behoort nl vir M de Kock Gruispan, Jacobs gesinne Palmietfontein, Pieterse gesin Buffelsvlei en vir broeder Petri Visser en sy eggenote. Hierdie gesinne is natuurlik geregtig om by die Ventersdorp-gemeente aan te sluit. Indien daar in die toekoms ander persone of gesinne sou intrek waar hierdie gesinne nou woonagtig is en hulle behoort aan die Hervormde Kerk sal hulle nie toegelaat word om aan Wilkoppies te behoort nie, maar sal hulle aan die Ned Herv Gemeente Ventersdorp moet behoort.

KATEGESE

Ds Smit wat jare lank op die Kerk se Raad vir Kategese gedien het, het baie groot erns gemaak met die kategetiese onderrig van die gemeente se kinders. Hy het voortdurend daarop aangedring dat dit die kerkraad se verantwoordelikheid was om die kategetiese onderrig te behartig. Hulle moes daarom toesien dat die kategeseklasse goed funksioneer.

By geleentheid het hierdie siening van ds Smit hom tot drastiese stappe gedwing. Na herhaalde pleitredes by die kerkraad oor die tekort aan kategete, waarop daar byna geen reaksie gekom het nie, het ds Smit die ongewone stap gedoen om dit aan die kerkraad te stel dat indien die kerkraad langer hierdie verantwoordelikheid so argeloos benader, hy verplig sal wees om sy amp neer



*Orrelis sedert 1968: mev R Lombaard*

te lê. Dit het onmiddellik reaksie by die kerkraad tot gevolg gehad, wat vir 'n buitengewone vergadering byeengekom het op 12 Februarie 1974 om die saak in diepte te bespreek. Die resultaat was dat meer as genoeg kerkraadslede hulle dienste aangebied het.

DIE NAGMAAL

Eers op die gemeentevergadering van 24 Oktober 1964 is die kwessie van broeders en susters saam aan die Nagmaalstafel bespreek. Tevore is dit nie op die vergadering te berde gebring nie. By die betrokke vergadering het die saak soos volg verloop:

> Ds Smit sê dat dit 'n besluit is van die Algemene Kerkvergadering dat susters en mans saam aan die Nagmaalstafels moet aansit. Voortaan sal dit ook hier die geval wees. Op 'n vraag van oud-Ouderling Pretorius het Ds Smit die gesamentlike gebruik van die Nagmaal verduidelik.

Daarmee was hierdie saak afgehandel en nooit was daar verdere vrae op enige vergaderings hier oor nie.

Ten opsigte van die dankdiens na die Nagmaal is op die gemeentevergadering van 6 Augustus 1966 besluit om by wyse van proefneming vir twee geleenthede die danksseggingsdiens slegs 'n halfuur na die Nagmaalsdiens afgehandel is, te laat begin. Die doel daarmee was om meer lidmate by die danksseggingsdiens te betrek. Op die gemeentevergadering van 29 Januarie 1967 besluit die gemeente om dit 'n vaste reëling te maak aangesien dit die gewenste resultaat gehad het.

Aan die gebruik om op die Saterdag voorafgaande aan die Nagmaalsondag die

voorbereidingsdiens te hou is baie lank vasgehou. Verskeie pogings om die voorbereidingsdiens na die voorafgaande Sondag te verskuif, is op sowel die kerkraads as gemeentevergaderings afgestem. Eers op die kerkraadsvergadering van 6 Februarie 1981 is op voorstel van ouderling MJ Wilkens met 'n meerderheidstem besluit dat die voorbereiding vir Nagmaal voortaan op die voorafgaande Sondag sal plaasvind.

## 'N EIE KERKSAAL

Die derde projek wat in die dienstyd van ds Smit aangepak is en wat heelwat fondse van die gemeente geverg het, was dan die bou van 'n eie saal. Dit was 'n ideaal wat reeds in die vyftigerjare al baie sterk in die gemeente begin leef het. Trouens, soos reeds geblyk het, is die eerste fondse vir die aanbou van die saal reeds in die laat vyftigerjare ingesamel. Die bou van die pastorie en herstel en skoonmaak van die kerk het die bou van die saal ongelukkig vertraag.

Die gedagte aan die bou van die saal het weliswaar altyd in die gemeente lewend gebly, ten spyte van die ander projekte wat aan die gang was. Op die kerkraadsvergadering van 18 Oktober 1968 het ouderling AJ Coetzee die vraag geopper wat die toekomsplanne was in verband met die bou van die saal. Die gevoel onder die kerkraadslede was "dat die saal moontlik in die nabye toekoms gebou sal moet word." Hierna volg drie jaar stilswye oor die bou van 'n saal totdat broeder Coetzee dit weer op die gemeentevergadering van 16 Oktober 1971 te berde gebring het. Broeder Coetzee het die volgende antwoord gekry:

> Hierop het ds Smit gesê dat 'n saal seker wel gebou sal moet word, maar ons sal seker iets moet bou wat op gelyke vlak met die kerk staan. Die saal sal baie kos. En met die ekonomiese krisis en met redelike onsekerheid, sê ds Smit, moet ons nie te haastig wees nie. Die kerkraad is reeds besig om geld wat oorbly goed te belê. Die kerkraad het met die besef dat dit nodig is nog nie na die gemeente gekom nie om bogenoemde redes. Die kerkraad besef dat 'n saal nodig en noodsaaklik is. Die kerkraad besef ook dat die fasiliteite daargestel moet word vir sy jeug.
> Die gemeente sal nou moet geld begin bymekaar maak vir die bou van 'n saal en as daar 'n mooi bedrag bymekaar is kan die res verkry word by wyse van 'n lening.

Hierna het daar weer 'n stilte rondom die bou van die saal geheers vir byna vyf jaar. Op die kerkraadsvergadering van 4 Julie 1975 is die saak weer ter sprake gebring. Weer is dit ouderling AJ Coetzee wat pleit dat die saak nou daadwerklik aangepak moes word. Hy dien daarop 'n voorstel in dat voortgegaan moes word met die bou van die saal. Sy sekondant was IJ Joubert en die besluit van die kerkraad is "algemeen dat ons gaan bou en dat daar tenders gevra sal word en dat daar aansoek gedoen sal word by die raad van finansies om te mag bou."

Na die onderhandelinge met die Raad van Finansies en na adviese deur die administrateur van die kerklike administrasie mnr AB van N Herbst, is op die gemeentevergadering van 14 Februarie 1976 soos volg gehandel:

> Ds Smit het hierna die volgende i.v.m. die saalbou gerapporteer en gesê dat daar gesloer is met die bou van die saal. Dit is op advies van die Administrateur van ons kerk gedoen. Die Administrateur het gesê dat ons dit bietjie moet laat sloer totdat daar verbetering kom wat betref prysstygings ens.

Verder het hy gesê dat die kerkraad nou na die gemeente gekom het met die versoek dat gebou moes word, ook omdat die administrateur geadviseer het dat maar met die bouwerk begin kon word. Tenders sal gevra en dan voorgelê word.

Op die gemeentevergadering van 15 Mei 1976 is drie tenders voor die gemeente gelê. Na deeglike verdere oorweging en na advies deur die argitek is die laagste van die drie tenders naamlik R12 9793.00 aanvaar, nadat nogeens oor die saalbouprojek gestem is en 74 lidmate ten gunste daarvan was en 19 daarteen. Ds Smit se kommentaar hierop was:

> dat dit 'n groot verantwoordelikheid is wat ons nou op ons geneem het en dat hy vertrou dat ons so sal werk dat ons dit nog vanjaar sal afhandel. Ds Smit sê hy vertrou dat ons almal saam sal werk en dat die gemeente dit as gemeentelike besluit sal beskou.

Die bouery kon toe nie in 1976 afgehandel word nie, maar presies 'n jaar later op die gemeentevergadering van 14 Mei 1977 kon die gemeentevergadering met dank kennis neem dat die bouwerk byna afgehandel was. Ds Smit het die gemeente genooi om die saal te gaan besigtig en gesê "dit is met dankbaarheid dat 'n mens kan sê die saal sal ook staan as sieraad en dat dit sy doel sal dien."

Op Saterdag 20 Augustus is die saal dan feestelik in gebruik geneem en is die volgende program gevolg:

PROGRAM

1. Skriflesing en gebed: .................................................. ds CJ Smit
2. Welkomswoord deur skriba ....................................... oudl JH Coetzee
3. Oorhandiging van gebou deur bouaannemer mnr GH Rautenbach aan Argitek
4. Argitek mnr H Vermooten oorhandig die sleutels van gebou aan Mev E Smit
5. Mev E Smit sluit die saal oop
6. Gedenkplaat word onthul deur DS CJ Smit
7. Die Aanwesiges gaan die gebou binne en neem sitplekke in
8. Gelukwensing namens die Ring van Zeerust . . . Ds T Snyman Skriba van die ring
9. Gelukwensing namens die Gemeenskap van Ventersdorp
   Sy Edele Burgemeester Dr SW Botha

10. VERSKEIDENHEIDSPROGRAM
Tema: So is Onse Maniere
Dawie Oelofse
Manie Kriel
Roedolf Müller
Lena Müller
Vlerkies Müller
11. Bedankings ........................................ Oudl JH Coetzee
12. Verversings

## HULP AAN INSTANSIES EN PERSONE

Behalwe die gereelde bydraes wat gemaak is ten opsigte van instansies soos onder andere Bybelverspreiding, die Ned Herv Weeshuis, Die Transvaler se Kerfeesfonds, studiefonds vir predikante, het die gemeente ook van tyd tot tyd spesiale hulp aangebied aan gemeentes wat besondere probleme ondervind het soos byvoorbeeld Port Elizabeth, Salisbury (Harare); Wes-Kaap, Kuruman.

Ook is by geleentheid aan teologiese studente studiehulp verleen soos byvoorbeeld aan student HC Coetzee in 1967. Hy het in 1970 predikant geword en die gemeentes Oos-Londen, Elandspoort en Sasolburg-Suid bedien voordat hy in 1977 oorlede is. Dit is ook interessant dat die kerkraad ook op 4 April 1975 uit die Jan (Boomplaas) Visser Beursfonds aan student WP Prinsloo hulp toegeken het. Later sou hy vanaf 1982 tot 1989 die gemeente as predikant bedien.

## BROEDERLIKE FONDS

'n Interessantheid uit die dienstyd van ds Smit was die oprigting van 'n fonds wat die "Broederlike fonds" genoem is. Dit is op die kerkraadsvergadering van 15 Januarie 1971 geloods toe die kerkraad besluit het:

> Die kerkraad is daarmee eens dat R2 per kerkraad (lid) jaarliks gevorder sal word vir die Broederlike fonds wat aangewend sal word vir bydrae wanneer daar een uit die kerkraad wat nog in diens staan te sterwe sal kom.

Hierdie fonds bestaan nog steeds. Soms word dit net die Broederfonds en later Begrafnisfonds genoem.

## DS SMIT VERTREK NA SANNIESHOF

Na 'n dienstyd van 17 jaar het ds Smit op 22 Februarie 1981 aan die gemeente bekend gemaak dat hy besluit het om 'n beroep na die gemeente Sannieshof aan te neem. Omdat hy eers vir meer as 'n maand as kommandokapelaan grensdiens moes gaan doen het, het hy op Sondag 26 April 1981 van die gemeente afskeid geneem. Die gemeente was hartseer om van ds en mev Smit afskeid te neem.



*Die kerkraad by die afskeid van ds CJ Smit in 1981*
*Voor van links na regs: HC van Wyk, JP van Antwerp, FJ Coertze, SP Myburgh, ds CJ Smit, JH Coetzee, AJ Coetzee, JC Heyneke, CJ Visser, SK le Roux*
*Middel van links na regs: GJ van Vuuren, CJ Tredoux, JC Labuschagne, JDBJ van Vuuren, AP ten Cate, PJG Jacobs, PH Myburg, IJG Kok, PJ Wienekus, WC Joubert, JJ Terblanche, GP Labuschagne, PJJ Pretorius, IJ Joubert, WH Labuschagne*
*Agter van links na regs: CJ Kruger, NJJ van Vuuren, JLB Schneider, DG Jacobs, WS Pretorius, SH Coetzee, M Röscher, MJ Wilkens, JHC Visagie, JG ten Cate, PL van der Heever, P Viljoen, LJ Kleinhans, DH Visser, LJS Laas, DJ Pieterse, AP Henning, PA Heyneke, GJ Gagiano en JJ Walker*

## DS WP PRINSLOO

Na die vertrek van ds Smit is drie keer onsuksesvol beroep, terwyl die vierde beroep, op ds WP Prinsloo van Suid-Oos Witbank, wat op 16 September 1981 uitgebring is, wel geslaag het.

Gedurende die laaste naweek van Januarie 1982 is ds en mev Prinsloo ontvang. Op Sondag 24 Januarie is ds Prinsloo deur dr PW Venter bevestig en direk daarna het hy sy intreepreek gelewer.



*Ds en mev WP Prinsloo — predikantspaar 1982-1989*

Willem Petrus Prinsloo is op 18 Oktober 1943 gebore. Einde 1960 matrikuleer hy aan die Hoërskool Ben Viljoen op Groblersdal. In 1963 behaal hy die B Sc-graad met lof aan die Universiteit van Pretoria. Hierna gaan hy boer, gee onderwys en werk vir nege jaar by die Buitestedelike Raad. Hy besluit egter om predikant te word en in 1972 behaal hy die B A graad en in 1975 die B D-graad (met lof). Die eerste gemeente wat hy bedien is Witbank-Suid en as die gemeente Suid-Oos Witbank ses maande later afstig, word hy daar predikant. Uit sy huwelik met Barendina Alida Smit is vier kinders gebore naamlik Bina (1969), GD (1971), Sanmarì (1984) en Tiaan (1991).

GRENSE

Nog voor die aankoms van ds Prinsloo het die kerkraad op 28 April 1981 weer oor die grense met die gemeente Coligny gehandel. Die distriksgrens was wel die vasgestelde grens, maar op aandrang van die gemeente Coligny en op aanbeveling van die ringskommissie het die kerkraad van Ventersdorp ingestem tot 'n klein wysiging wat die plaas Kafferskraal betref. Die besluit was:

> Die voorgestelde grens word dan so gewysig dat die Leeufontein-Opraappad die grens word vanaf die punt waar dit die distriksgrens kruis tussen Coligny en Ventersdorp tot by die ou Handhaafskool en vandaar met die pad oor die Taaibosspruit tot teenoor die Coligny-Ventersdorp grens. Hierdie pad wat oor die Taaibosspruit loop is die pad van die ou Handhaafskool na die Saambouskool. Hierdie grenswysiging raak net die twee gesinne naamlik broeder en suster Venter en broeder en suster Coetzee wat aan die Coligny kant van die pad woon.

Dit is tog interessant dat ten spyte van die jarelange worsteling oor die grens tussen die twee gemeentes, daar steeds soos dit hoort 'n goeie gesindheid tussen hulle was. Dit het daartoe gelei dat toe Coligny in nood geraak het omdat hy nie sy heffing aan die sinodale fonds volledig kon betaal nie, hy na die kerkraad van Ventersdorp gegaan het en om hulp gevra het. Die kerkraad van Ventersdorp het op sy vergadering van 1 November 1983 sonder bespreking met eenparige stem die aansienlike bedrag wat Coligny tekort gehad het aan die gemeente geskenk.

'n Ander ontwikkeling wat vir Ventersdorp 'n grensprobleem kon oplewer, was toe die kerkraad van die gemeente Wonderfontein besluit het om een keer per maand op Welverdiend dienste te hou. Met die predikant van Wonderfontein, ds JH Viljoen ('n seun uit Ventersdorp) is samesprekings gevoer en op die kerkraadsvergadering van Ventersdorp van 7 Augustus 1984 is die saak verder bespreek en het ds Prinsloo gemaan dat "ons met groot omsigtigheid ons lidmate" moet vertel van die diens te Welverdiend. Uiteindelik is op die kerkraadsvergadering van 26 April 1988 voorgestel dat die teerpad "Wes van Mooirivier" die grens tussen Ventersdorp en Wonderfontein sou wees.

GESINSKAMER BY PASTORIE

Dit het geblyk dat 'n gesinskamer by die pastorie nodig geword het. Daarom het die kerkraad op sy vergadering van 7 Mei 1982 'n tender van mnr AJ Moss ten bedrae van R11 000 aanvaar en is die nodige aanbouings by die pastorie gedoen.

'n Ander ruimteprobleem het ontstaan omdat die konsistorie te klein geword het vir die kerkraad. Dit het ouderling WH Labuschagné aan die werk gesit en op die kerkraadsvergadering van 6 Augustus 1985 lê hy 'n plan aan die kerkraad voor om 'n konsistorie los van die kerkgebou te bou. Die gebou sou 7,5 meter by 11 meter wees, op dieselfde patroon as die kerkgebou en behoort ongeveer R33 000.00 te kos. Die kerkraad het die saak hieròp na die finansiële kommissie vir verdere ondersoek verwys. Na heelwat verdere bespreking en verandering aan die planne, het die gemeente wel sy goedkeuring aan die projek geheg. Om 'n rede wat nie genoem word nie, het ds Prinsloo op die gemeentevergadering van 1 Junie 1986 egter verklaar: "dat daar op hierdie stadium niks gedoen gaan word nie en dat ons voorlopig daarvan afstap."

Die moontlikheid om lugversorgings-apparaat in sowel die kerkgebou as die saal te installeer is ook oorweeg. Omdat die koste te hoog was, is die kerkgebou buite rekening gelaat en slegs lugversorging in die saal aangebring.

Om die gebruikers van die moederskamer steeds te laat deel in die erediens, is besluit om toekring televisie te installeer. Om dit te doen is 'n skenking van 'n broeder, wie se naam nie genoem word nie, ontvang. Op die kerkraadsvergadering van 3 Augustus 1983 is gerapporteer dat die werk afgehandel is en is die broeder bedank vir sy skenking.



*Ouderling en mev NJ Coetzee. Ouderling Coetzee was vanaf 1986 tot Augustus 1991 skriba vir registrasie van die gemeente*

TV- PROGRAMME

By geleentheid het TV-programme op Sondae op die kerkraadsvergaderings ter sprake gekom. Daaroor het geblyk heelwat besware en onvergenoegdheid by die kerkraad te bestaan. Op die vergadering van 1 Mei 1984 is die volgende toe besluit:

> 'n Brief sal geskryf word aan die SAUK om besware aan te teken by die organiseerder van die Afrikaanse Programme ivm die programaanbiedinge op Sondae en veral teen sekere tipe rolprente wat nie inpas by die karakter van die Sondag nie. Beswaar sal ook aangeteken word by die Ringsvergadering sodat daar ook in ringsverband besware by die SAUK aangeteken kon word.

Wat die reaksie op hierdie besware was, is ongelukkig nie bekend nie. Op die kerkraadsvergadering self is nie weer oor hierdie saak gehandel nie.

Of die besware van die kerkraad daarmee iets te doen gehad het, is onbekend, maar op 3 Februarie 1985 het ds Prinsloo aan die gemeente bekend gemaak dat 'n erediens op 17 Februarie opgeneem sal word vir beeldsending op die SAUK TV op 17 Maart 1985.

ONDERWYS

Soos in die verlede het die kerkraad ook in hierdie tyd ten nouste betrokke gebly by die onderwys. Benewens die bemoeienis met die plaaslike skole, is ook breër gekyk. So is ds Prinsloo en ouderling JH Coetzee in 1982 na die groot onderwyskongres te Bloemfontein gestuur. Op die kerkraadsvergadering van 7 Mei 1982 het hulle hieroor verslag gedoen.

Die stigting van die Transvaalse Afrikaanse Ouervereniging is ook ten volle ondersteun. 'n Ruim finansiële bydrae is ook deur die kerkraad bewillig vir die daarstelling van 'n hoofkantoor. Die kerkraad se motief was dat "die saak van Christelike onderwys ook die saak van die Kerk" is.



*Vier Coetzee broers saam op die kerkraad. Van links na regs: AJ, JH, NJ (oorlede 31 Augustus 1991) en SH*

KATEGESEKAMP
'n Nuwe saak wat deur ds Prinsloo ingevoer is, was die hou van 'n kamp vir die finale kategesegroep. Dit het geblyk 'n sukses te wees en die kerkraad het graag die koste gedra.

BEVEILIGING VAN DIE KERKGEBOU
Die toenemende onrus in die land het ook sy invloede in die gemeente laat geld. Daarom het die kerkraad vanaf 7 Mei 1982 begin om oor die beveiliging van die kerkgebou en die eredienste op Sondae te handel. Daar is besluit om tydens eredienste wag te staan.

Ook politieke gebeure het van tyd tot tyd rimpelings in die kerkraad veroorsaak. Dit het onder andere gebeur rondom die referendum van die vroeë tagtigerjare. In die notule van die gemeentevergadering van 7 November 1983 staan genotuleer:

> Onaangename taak: Ds Prinsloo sê dit is vir hom 'n onaangename taak om oor die Referendum te praat. Dit is verby. Daar is van alle kante af soms beskuldigings gegooi. Ds Prinsloo sê as hy of die kerkraad êrens iemand vervreem het van die Kerk dan vra ons om verskoning. Ons moet saamwerk in die Kerk. Hy sê baie dankie vir die saamwerk die afgelope jaar.

Dit lyk tog nie of die steeds groter wordende verskille wat tussen Afrikaners ontwikkel het, ooit werklik ernstig reperkussies in die gemeente gehad het nie. Op kerkraads- en gemeentevergaderings is in elk geval nooit oor sulke sake gehandel nie.

EEUFEES
Reeds op die kerkraadsvergadering van 28 Januarie 1986 is vooruit gekyk na die eeufees van die gemeente in 1992. By die geleentheid is besluit: "Broeder F Rykaart sal gevra word om stof ens bymekaar te maak vir ons kerk se eeufees."

Die saak is ook aan die gemeente voorgelê op 16 Februarie 1986:

> Ds kondig aan dat broeder FJ Rykaart deur die kerkraad aangewys is en gevra is om geskiedenis oor ons kerk te versamel met die oog op ons kerk se eeufees in 1992. Enigiemand wat een of ander bydrae wil maak kan gerus in verbinding met broer FJ Rykaart tree.

Inderdaad het broeder Rykaart in die loop van 1986 heelwat gegewens byeengebring wat by die opstel van hierdie geskiedenis gebruik kon word.

'N ERFPLAAS
Naby Bodenstein het die gemeente gedurende die dienstyd van ds Smit 'n plaas uit die boedel van die familie Bezuidenhout as erflating ontvang. In die dienstyd

van ds Prinsloo is beplan om die opstal so aan te pas en te ontwikkel dat dit as 'n kampterrein vir jeugaktiwiteite gebruik sou kon word. Die lande en weiding word steeds per tender verhuur. Hoewel nie baie groot nie, kon die gemeente nog altyd uit die plaas 'n redelike inkomste haal. Veral ouderling Fanie le Roux het hier ontbaatsugtige diens gelewer en doen dit steeds.

AANDDIENSTE

Soos op baie ander plekke die geval is, het die swak bywoning van aanddienste ook te Ventersdorp aan die kerkraad kommer besorg. Allerlei planne is bedink. Daar is aan gedink om afwisselend Bybelstudie, "sang- en besprekingsdienste" te hou. By geleentheid is die gedagte selfs oorweeg om met die Ned Geref gemeentes gesamentlike aanddienste te hou.

Op 14 Augustus 1988 het die kerkraad dit ook oorweeg om saam met die twee Ned Geref gemeentes 'n volwasse jeugvereniging tot stand te bring.

DS EN MEV PRINSLOO VERTREK

Teen die einde van 1988 het die gemeente deel gehad aan die honderd en vyftigjarige herdenking van die Groot Trek. Op 4 Desember het 'n gesamentlike diens plaasgevind gelei deur ds Smit.

In Januarie 1989 het ds en mev Prinsloo afskeid van Ventersdorp geneem om na die gemeente Waterberg-Wes (Nylstroom) te verhuis. Op 17 Januarie het ds Prinsloo die laaste keer die kerkraadsvergadering te Ventersdorp gelei en op 24 Januarie, presies sewe jaar na sy bevestiging te Ventersdorp, is ds Prinsloo losgemaak uit die gemeente.

DS PDM LE ROUX

By die vertrek van ds Prinsloo het die kerkraad 'n gesprek gevoer oor die vereistes wat hulle ten opsigte van hulle toekomstige predikant gestel het. Hulle besluit is soos volg in die notule van 17 Januarie 1989 opgeteken:

(a) Nie 'n proponent wees nie
(b) Nie uitgesproke in verband met politiek wees nie
(c) Sy vrou moet leiding aan susters kan gee
(d) Nie voltydse belange buite die Kerk het byvoorbeeld boerdery ens.

Nadat twee ander beroepe nie geslaag het nie, is ds PDM le Roux, Nasionale Dienspligkapelaan te Oudtshoorn beroep en het hy die beroep aanvaar. Op 28 Mei 1989 is hy bevestig en het hy sy intreepreek gelewer. Daarna is ds en Mev le Roux gesellig deur die gemeente onthaal.

Pieter Daniël Marthinus le Roux is op 15 September 1962 te Virginia in die Oranje-Vrystaat gebore. Hy matrikuleer aan die Welkom Gimnasium Hoërskool en voltooi daarna die BA en BD-grade aan die Universiteit van Pretoria en word



*Ds Pieter en mev Roné le Roux met hul dogter Roné*

teen die einde van 1986 gelegitimeer. Hierna doen hy nasionale diensplig as kapelaan te Oudtshoorn. Ds le Roux is met mej Petronella Jonker getroud en hulle eersteling Petronella Johanna is op 31 Oktober 1989 te Ventersdorp gebore.



*Kategete*
*Agter van links na regs: DJ Terblanche, Ds PDM le Roux, PJ Jacobs, K van Vuuren*
*Middel van links na regs: FG Deysel, F von F Louw, GJ van Staden, LJS Laas, FJ Visagie, JCM Nel*
*Voor van links na regs: CMA Steyn, SE Yzzelle, PL Visser (kategese hoof) EE Visagie, M van der Merwe (sekr)*
*Afwesig: CME Kock, JP du Plooy*

Sedert ds le Roux se bevestiging is aan die volgende sake aandag gegee:

KATEGESELOKALE

Reeds in die dienstyd van ds Prinsloo is besluite geneem oor kategeselokale wat noodsaaklik was. Op 17 Januarie 1989 het die Terreinkomitee by die kerkraad aanbeveel dat die lokale aangebou sal word. Hulle het ook gestel dat dit 'n fout was dat nie reeds drie jaar tevore al gebou is nie. Ouderling Paul Kruger het ingewillig om sketsplanne te teken.

Op die gemeentevergadering van 9 Junie 1991 is verslag gedoen dat die boufonds op R43 000.00 gestaan het. Met die bouwerk self kon egter nog nie begin word nie.



*Terreinekomitee*
*Agter van links na regs: W vd Merwe, IJoubert*
*Voor van links na regs: D Terblanche (voorsitter), M Coetzee*

HERSTEL EN OPKNAPPING VAN DIE KERKGEBOU.

Met die oog op die eeufeesvieringe in 1992 is 'n begin gemaak om die kerkgebou weer op te knap en skoon te maak en die terrein te verfraai. Sowat R50 000.00 is hiervoor begroot.



*Mev Rita Röscher (kunstenaar) oorhandig die trofee vir die ringsbybelvasvra aan Jaco Joubert, JV voorsitter 1991.*

## JUNIOR JEUGVERENIGING

In Augustus 1990 het die kerkraad in opvolging van besluite deur die ringsvergadering van die ring van Zeerust, besluit om 'n junior jeugvereniging tot stand te bring. Aanvanklik is daar gesukkel om aan die gang te kom. Deur NHSV lede te betrek, het die poging meer rigting gekry en teen Augustus 1991 het die junior jeugvereniging begin funksioneer.



*Finalejaar katkisante*
*Agter van links na regs: L Smit, D du Preez, D Hattingh, H Neethling, J van Vuuren, oudl K van Vuuren (kategeet)*
*Voor van links na regs: L Müller, W Wilkens, ds PDM le Roux, oudl PL Visser (kategese hoof), M Visser*



*Ds HME Dreyer en mev S Dreyer, emeritus predikantspaar woonagtig in die gemeente. Mev Dreyer is 'n nasaat van JH(Jan Boomplaas) Visser*

## EEUFEESREËLINGS

Sedert die koms van ds le Roux is die aanstaande eeufeesvieringe dikwels ter sprake gebring. Hoe nader die datum gekom het hoe drukker het die voorbereidings geword. Daar is besluit om prof SJ Botha van die Hervormde Teologiese Opleiding te vra om die geskiedenis van die gemeente te boek te stel.



*Eeufeeskomitee*
*Agter van links na regs: JH Coetzee, JZ Coetzee, S Wilkens, E Terblanche, HC van Eck, AJ Coetzee*
*Voor van links na regs: FJ Rÿkaart, MJ Röscher (sekr), Ds HME Dreyer (Voors), R le Roux, Ds PDM le Roux, J Dreyer*

Verder is die volgende Eeufeeskomitee saamgestel om al die reëlings te tref:

*Voorsitter*: Ds HME Dreyer, *Sekretaris*: Mev Rita Röscher asook ds PDM le Roux, J Coetzee, Z Coetzee, R le Roux, L van Eck, S Dreyer, D Coetzee, D Terblanche en F Rykaart.



*Koster: IJ Joubert*

DIE NHSV-TAK VENTERSDORP

Die NHSV-tak van Ventersdorp is agt en veertig jaar jonger as die gemeente en is gestig op 30 Junie 1940. Die takstigting het 'n bietjie meer as 'n maand nadat die landswye stigtingskongres van die NHSV op 22 en 23 Mei 1940 in die Eendraghtskool te Pretoria byeengekom het, plaasgevind (Jordaan 1990:10-14). Namens Ventersdorp gemeente het mev ACG Erasmus die kongres bygewoon. By haar terugkeer het sy sonder versuim die susters van Ventersdorp begin organiseer om ook plaaslik 'n tak tot stand te bring. Die volledige notule van die stigtingsvergadering lui soos volg:

> Stigtingsvergadering van die NHSV(tak Ventersdorp). Op die 30e Junie 1940, by 'n Nagmaalsgeleentheid, het na afkondiging van die kansel en in opdrag van die Hoogeerw. Algem. Vergadering van die Ned. Herv. Kerk v Afrika 'n byeenkoms plaasgevind van die susters van die Ned. Herv. Gemeente te Ventersdorp. Na voorlesing van die konstitusie van die Ned. Herv. Sustersvereniging is besluit om 'n tak te stig van die NHSV te Ventersdorp. Die volgende drie offisiële lede is met goedkeuring van die vergadering gekies:

Mev. Ds. Erasmus (Voorsitster)
Mev. JC Bezuidenhout (Tesouriere)
Mev D Combrinck (Sekretaresse)



*NHSV*
*Agter van links na regs: S Yzzelle, H Laas, A Badenhorst, L van Eck, S Dreyer, E Laas, C Du Toit, D Fourie, P Terblanche, M van Antwerp, S Wilkens, M Labuschagne, B Erasmus, A Terblanche, Z Coetzee, B Visagie, T Greyling*
*Voor van links na regs: M Coetzee, A Labuschagne, M Visser, R le Roux, N Steyn, S Hoon, L Mann*

Blykbaar het die gedagte bestaan dat in elke afdeling (wyk) van die gemeente 'n (sub?) tak gestig sou word. By die eerste algemene vergadering op 29 September 1940 het dit geblyk dat sulke takstigtings nog nie plaasgevind het nie en dat nie al die afdelings apart takke wou tot stand bring nie. So het Kafferskraal en Opraap verklaar dat hulle eerder by die dorpstak wou inskakel. Die afdeling Mooirivier was al sterk aan die gang en daar is berig van 'n braaivleisfunksie wat gehou is en wat die som van £12.13s.6d. (R25.35) terug te hou terwyl die balans aan die "Algemene tak" geskenk word. Saam met £9.2.0. (R18.20) wat deur die "handwerktafels" tydens die gemeentelike basaar verdien is, kon die rekening van die tak geopen word met 'n bedrag van £19.15.6.(£10.13.6 + £9.20.0) (R39.55). Dit sou egter die begin wees van duisende rande wat die NHSV-tak die afgelope twee-en vyftig jaar ten bate van die kerklike barmhartigheidsdiens in breër verband en van besondere projekte in die eie gemeente ingesamel het. Baie dikwels kon dit net met groot opoffering, baie harde werk en taaie volharding vermag word.

Benewens die reeds genoemde drie is nog 'n verdere vier susters uit die distrik tot die bestuur toegevoeg naamlik mev Klaas Visser (sr) van Kafferskraal, mev HMP Visser van Opraap, mev J Higgs van Mooirivier en mev H van Graan van Hoëveld.

Soos reeds vermeld het die NHSV tak die fondse ingesamel vir die aankoop van 'n pyporrel. Dit was trouens die eerste projek wat die tak aangepak het en het reeds op 29 Maart 1941 'n aanvang geneem. By die geleentheid het dit geblyk dat mev Erasmus reeds al jare lank aan die bou van 'n orrelfonds gewerk

het. Om die fonds nou verder te versterk sou toneel-opvoerings gehou word. Later is nog allerlei ander metodes bedink om die nodige fondse te bekom. Braaivleisaande, bioskoopvertonings en basaartafels is ingespan. Ook kon persone hulle handtekeninge teen £1.1.0. (R2.10) rondom 'n geborduurde kerkwapen laat borduur. Ongelukkig kon die orrel eers sewe jaar later in gebruik geneem word.




*Tapisserie gemaak deur mev L van Eck as projek om geld in te samel vir die bou van die orrel in die veertigerjare*

Benewens die orrelprojek het die NHSV-tak voortdurend fondse ingesamel vir onder andere *Ons Tuis*, die tehuis vir bejaardes, die Ned Herv Weeshuis, die Bybelgenootskap van Suid-Afrika, die Teologiese Opleidingsfonds, die Mediese Fakulteit van die Universiteit van Pretoria, verskillende inrigtings vir dowes, blindes en melaatses en nog verskeie ander organisasies. Ten opsigte van die eie gemeente is, soos uit die geskiedenis geblyk het, groot bydraes gelewer op

talle terreine. Sonder die NHSV-tak se daadwerklike ondersteuning sou baie projekte seker nie geslaag het nie.

Toe mev Erasmus, vanweë gesondheidsprobleme, versoek het om van aktiewe deelname verskoon te word, is sy tot erepresident van die tak aangewys.

Onder leiding van die opvolgende predikantsvroue naamlik mevroue E Smit, BA Prinsloo en P le Roux is die voortdurende besigwees van die NHSV-tak voortgesit en uitgebou.



*NHSV Bestuur*
*Agter van links na regs: AL Terblanche (vise tesourier), DD Fourie (vise sekr), J Dreyer (add lid), E Terblanche (add lid)*
*Voor van links na regs: MPE Visser (sekr), R le Roux (voors), CMA Steyn (tesourier)*
*Afwesig: MJ Labuschagne (vise voors)*

Bestuurs- en algemene vergaderings is baie gereeld gehou. Aanvanklik is slegs een keer per kwartaal en later selfs een keer per maand vergader. Op 5 Augustus 1991 is reeds 252 algemene vergaderings deur die tak gehou. Dit is behalwe bestuursvergaderings en ander werksbyeenkomste soos die jaarlikse basaar, huweliksonthale, ensomeer. Alles tekens van 'n aktiewe en lewende besigwees.

Dit is onteenseglik waar dat die tak vir die afgelope twee en vyftig jaar op baie terreine van die gemeentelike lewe 'n onmisbare bydrae gelewer het. Baie susters het deur die NHSV-tak op sowel gemeentelike as breër kerklike vlak kosbare dienswerk verrig om die leuse van die NHSV "Wees 'n seën" praktiese gestalte te gee.



*Finansiële Kommissie*
*Agter van links na regs: DJ Terblanche (sekr), JD Kruger, J Wilkens, MS Meyer*
*Voor van links na regs: GCF Nel, GJ Fourie (voors), ds PDM le Roux, EG Visser*
*Afwesig: NF Heyneke*



*Senior Burgers*
*Agter van links na regs: M le Roux, B Tredoux, B Visser, M Vorster, N Kock, A Badenhorst, S Yzzelle, M Kock, M Meyer*
*Voor van links na regs: A Mans, A Labuschagne, S Hoon, B Harmse, K van Rensburg, R Labuschagne, B Visagie (voors)*
*Afwesig P vd Heever, H vd Heever, S Myburgh, M Myburgh, S Botha, R Botha, SK le Roux, P Engelbrecht, D Jordaan, M Jordaan, E vd Westhuizen*



*Ouderlinge in die Eeufeesjaar*
*Agter van links na regs: CJ Tredoux, IJ Joubert, LJ Kleynhans, JC Pauley, WC Joubert, ID Snyman, PJ Jacobs, WC vd Merwe, JH Dreyer*
*Middel van links na regs:TL Neethling, PL Visser, JJJ van Vuuren, J Wilkens, NF Heyneke, JHC Visagie, JP Grimbeeck, GJ Labuschagne (snr), HEsterhuyzen, JM Markram, SH Coetzee*
*Voor van links na regs: GJ Fourie, AJ Coetzee, CJ Visser, Ds PDM le Roux, GCF Nel (skriba), SK le Roux, GJ van Zyl*
*Afwesig: IJG Kock, GJ Labuschagne (jnr), MS Meyer, TG Steyn, WH Labuschagne, PL van den Heever, JS du P Potgieter, CJ Kruger*



*Diakens in die Eeufeesjaar*
*Agter van links na regs: DJ Terblanche, F von F Louw, GJ van Staden, LJS Laas, A Coetzee, M Redelinghuys, FJS Leenen, BC Greyling*
*Middel van links na regs: EG Visser, HP Laas, FJ Visagie, R Swanepoel, W Rautenbach, JCM Nel, JP Meiring, D Erasmus*
*Voor van links na regs: HE van Zyl, SE Yzzelle, ds PDM le Roux, MC van Antwerp, FG Deysel, AMM Badenhorst*
*Afwesig: SJ du Plessis, ALF Pretorius, SI Visser, TT Hattingh, LME Kock, JH Visagie, GMS Labuschagne, J Walker, EW Henning, MHG Greeff, JD Kruger*

Hoofstuk 7

# AMPSDRAERS EN FUNKSIONARISSE DIE AFGELOPE EEU

## PREDIKANTE

| | |
|---|---|
| Ds CW du Toit (konsulent) | 1892-1899 |
| ds A Murray | 1899-1904 |
| ds FS du Toit | 1905-1914 |
| ds CW du Toit (konsulent) | 1914-1916 |
| ds KT van den Heever | 1916 |
| ds CW du Toit (konsulent) | 1917 |
| ds PJ Ebersohn in kombinasie met Lichtenburg vir enkele maande | 1918 |
| ds S Vermooten (konsulent) | 1918-1920 |
| Ds DF Erasmus | 1920-1963 |
| Ds CJ Smit | 1964-1981 |
| ds WP Prinsloo | 1982-1989 |
| ds PDM le Roux | 1989 - |

## OUDERLINGE

Lees deur die kolomme van links na regs:

| | | |
|---|---|---|
| AFC Röscher | WD Basson | JA Visser |
| MC Rijkaart | CH Buitendag | FJ Coertze |
| JC Broodryk | HC Visser | HJ Visser |
| BH Pieterse | HG du Preez | JM Combrinck |
| DJ Bodenstein | F Wolmarans | JG van den Berg |
| JJ van Graan | HN Pieterse | KN de Kock |
| WR Thompson | FWC Buitendag | G Nieuwoudt |
| J de Kock | GJ Dreyer | JC Esterhuizen |
| JNM Pretorius | Jan Swart | Gert Thompson |
| JS Bezuidenhout | SH Coetzee | FC Bodenstein |
| PL Bezuidenhout | AS Naudé | FGA Wolmarans |
| HP van Graan | RJ Coertze | S Bezuidenhout |
| TD du Bruyn | A Tredoux | BP van den Berg |
| HMP Visser | HF Joubert | J Higgs |
| JP Buitendag | MGJ van Vuuren | F Coertze |
| P Liebenberg | JP Buitendag | HMP Visser |
| JLJ Viljoen | JC Labuschagne | JC Heyneke |
| JMJ Visser | FJ Coertze | JF Coetzee |

HS van der Merwe
IJP Liebenberg
A Joubert
GP Labuschagne
PJ Beukes
JG Wolmarans
C Rykaart
JJ Terblanche
TF du Preez
JL Fourie
PL van der Heever
JG Becker
HJ Viviers
PE van den Berg
HC van Wyk
JD Venter
G Rossouw
CJ du Preez
GP Labuschagne
HS Potgieter
GJ van Zyl
PJG Jacobs
H Deysel
GJ Labuschagne (jr)
PL Visser
JL Pauley
WC vd Merwe
WL Joubert
MS Meyer
WJ Hattingh
JA van der Schyff
SCW van Loggenberg
PPJ Kruger
JA Visser
AJ Coetzee(Roodekop)
PNH Bester
J Wilkens
SH Visser
SP Myburgh
APB Seyffert
CJ Visser
AJ Coetzee (Schoonspruit
P van Wyk
PH Myburgh
WM Rautenbac
P Viljoen
PJ Wienekus
CH Pauley
GC Venter
GCF Nel
GJ Fourie
SK le Roux
H Rykaart
G Gagiano
CF du Plooy
JJJ van Vuuren
NJ Maree
LJ Kleynhans
ID Snyman
TG Steyn
JH Dreyer
TL Neethling
NF Heyneke
CJ Kruger
H Esterhuizen
HMP Visser
DR du Plooy
EP Smith
CJ Scheffer
JH Coetzee
JN Pretorius
DJ Tredoux
C Willemse
Geo van Vuuren
DB Swanepoel
JN Pretorius
HS Potgieter
PJ Pretorius
JP van Antwerp
WH Labuschagne
JS du P Potgieter
DE Engelbrecht
NJ Coetzee
IJ Kok
SP Myburgh
D Seyffert
CJ Tredoux
JCJ van Zyl
GJ Labuschagne (sr)
JPL Grimbeek
G Oosthuizen
JHC Visagie
SH Coetzee
IJ Joubert
J Wilkens
MJ Markram
D Jacobs
J Ten Cate

DIAKENS

Lees deur die kolomme van links na regs:

JH Brandt
JH Scheffer
JP du Pree
GL Visser
C Hudson
SJ Jacobs
H van Dyk
LFJ Nel
RA Buitendag
W O'Kelly
SJ Gouws
DG van Niekerk
FJAC Labuschagne
GJJ Both
HE du Preez
M de Kock
SH Coetzee
JJ Joubert

R Hoekstra
A Tredoux
J de Kock
W Willemse
FWC Wolmarans
HC Visser
RJ Buitendag
CW Hudson
JS Bezuidenhout
Jac van Vuuren
RA Buitendag
CJ Visser
JLJ Viljoen
G Diedericks
LJ van Wyk
J du Bruyn
S Myburg
C Diederiks
B Viljoen
FGA Wolmarans
JG Wolmarans
BF Viljoen
PF Oberholzer
JE Seyffert
CJ Diedericks
Johan Heenop
I Basson
CJ Scheffer
ADP Pienaar
P van Wyk
JJ Terblanche
JF Coetzee
NF Heyneke
JC Labuschagne
PJ van Baalen
IJ Joubert
PH Smit
DG Jacobs
JJ Labuschagne
PT Myburgh
WS Pretorius
DPJ van Schalkwyk

KN de Kock
JNM Pretorius
GJ Dreyer
AW Swanepoel
Wilco Wilkens
C Joubert
DG O'Kelly
RJ Coertze
HP van Graan
TF Kruger
P Liebenberg
E Joubert
AJ Coetzee
P van der Schyff
FC Bodenstein
JG Wolmarans
A Dreyer
J Heyneke
PF Oberholzer
AJ Coetzee (sr)
SP Myburg
AP Seyffert
JA Pretorius
CJ Visser
J de Lange
SH Visser
JH Coetzee
DH Meyer
PA Heyneke
DR van Eck
NW Pretorius
GJ van Vuuren
CFJ van Vuuren
SK le Roux
IJG Kock
JAC Visagie
GN Janneke
CJ du Preez
PL Visser
JS du P Potgieter
WC Joubert
WM Rautenbach

BP van den Berg
JP Liebenberg
FH Fouché
HF Joubert
JD Visser
TF Coertze
HJ Scheffer
AS Naude
BA Naudé
G Davidtz
JG Visser
JN Pretorius
JCL Labuschagne
SH Coetzee
JH Scheffer
J Thompson
T du Bruyn
JH Viljoen
JA Pretorius
DEF Tredoux
AJ Coetzee
CJ Visser
JA van Zyl
JG Pretorius
HP Visser
JG Visser
PNH Bester
P Viljoen
CJ Kruger
HMP Visser
HJ Prinsloo
NJJ van Vuuren
JL Schreider
PJ Pretorius
CDP Coetzee
CJ Tredoux
A Viviers
DE Bischoff
PJ van der Westhuizen
TL Neethling
W Pretorius
HC van der Riet

JA Engelbrecht
Wouter Pretorius
CN Bezuidenhout
BP van Dyk
AP ten Cate
MJJ van Vuuren
M Roscher
LJS Laas
J Wilkens
HJ Rykaart
C Möller
Elsabe FJ van Vuuren
J Watson
WC Joubert
G Locke
W van der Merwe
R van der Westhuizen
J Benade
IJ Joubert
R Robbertse
AE Croucamp
HP Laas
F Myburgh
JT Pieterse
RJ Walker
AC Croucamp
JH Claazzen
H Rautenbach
R Swanepoel
BC Greyling
JP Meyering
S du Plessis
CME Koch

AM Bekker
R Jansen
WJ Locke
DH Visser
GJC Nel
GJ Gagiano
LJ Kleynhans
PJG Jacobs
PA Myburgh
SJ Weyer
J Schneider
JJ du Preez
G Deysel
JJ Wilkens
DP Nolt
D Hattingh (jr)
JH Visagie
N Wilkens
NJ Hamman
WA Smit
T Dreyer
F van F Louw
EG Visser
CJP du Preez
C Labuschagne
M Schoonwinkel
EW Henning
F Visagie
GMS Labuschagne
JH Dreyer
M Redelinghuys
HE van Zyl
J van A Walker

FA Pieterse
FJ Boshoff
AT Mann
JJ Walker
DJ Pieterse
A Roscher
JG ten Cate
AP Henning
DE Gagiano
MS Meyer
CF du Plooy
BJ Snyders
D de la Porte
AMM Badenhorst
S Yzelle
D Terblanche
F Louw
D Kruger
WC Joubert
RJ Wilkens
MHG Greeff
J Maree
JH Visser
S Maree
CP Labuschagne
JCM Nel
WC vd Merwe
GJ van Staden
ACF Pretorius
MC van Antwerp
D Erasmus
TT Hattingh

SKRIBAS

ds CW du Toit
FWC Buitendag 1917-1925
JA Visser 1958-1964
GCF Nel 1989-

ds A Murray
ds KT van den Heever
JH Coetzee 1964-1987

ds FS du Toit
ds DF Erasmus 1925-1958
WH Labuschagne 1987-1989

KASSIERE

| | |
|---|---|
| JH Brandt 1892-1903 | ds A Murray 1903-1904 |
| WD Basson 1904-1908 | HN Pieterse 1908-1920 |
| HF Joubert 1920-1921 | JH Scheffer 1921-1936 |
| BA Naude 1936-1941 | JC Bezuidenhout 1941-1942 |
| JNM Pretorius 1943-1947 | JJ Scheffer (Hsn) 1947-1957 |
| SPA Myburgh 1957-1978 | IJ Joubert 1978-1990 |
| Mev EG Visser 1990- | |

SKRIBAS VIR REGISTRASIE

| | | |
|---|---|---|
| JLJ Viljoen | HN Pieterse | DR du Plooy |
| SP Myburgh | DCE Engelbrecht | GJ Gagiano |
| NJ Coetzee | | |

ORRELISTE

| | |
|---|---|
| A Röscher | |
| mej H van Graan | tot 1913 |
| mej A van Graan | |
| mej J Swanepoel | tot 1923 |
| mev ACG Erasmus | 1923-1963 |
| mej E Maree | 1963-1964 |
| mev N Brouwer | 1964-1967 |
| mej M Coetzee | 1967-1968 |
| mev R Lombaard | 1968- |

SEKRETARIËLE BEAMPTE

Mev MM Labuschagne 1989-

OUDERLING VIR JEUGWERK

| | | |
|---|---|---|
| DR du Plooy | JH Coetzee | GJ Gagiano |
| H Esterhuizen | DG Jacobs | |

KATEGESEHOOFDE

Ds DF Erasmus
Mev ACG Erasmus
ds CJ Smit
PL Visser
GJ Gagiano

VOORLESERS

Meestal het ouderlinge om die beurt voorgelees. 'n Enkele keer is wel 'n vaste voorleser aangewys naamlik JP Buitendag 1947-1959.

KOSTERS

DG O'Kelly
RJ Jansen
JH Viljoen
J van Niekerk
GDJ Henning
PJ Joubert
DW Fourie
GP Jacobsz
IJ Joubert

# HERINNERINGE EN GROETEBOODSKAPPE

## OUDPREDIKANTE

### DS CJ SMIT (1964-1981)

Sedert 1953 tydens ons verblyf te Koster, was Ventersdorp vir ons die logiese deurgangsroete na die suide: Natal of die Kaapprovinsie. Met elke deurreis is ons telkens opnuut getref deur die pragtige imposante ou kerkgebou. Weinig kon ons weet dat dit nog eendag ons voorreg sou wees om ons dienswerk alhier te mag verrig vir meer as sewentien jaar.

Die eerbiedwaardige ds DF Erasmus sr het in sy onverstoorbare gang oor die loop van drie en veertig jaar 'n toestand van kalme rustigheid help skep in die gemeente wat dit 'n aangename bly- en werkplek gemaak het. Hy was nie 'n persoon wat gepla was deur uiterlike vertoon en oppervlakkige swier nie. Omdat die pastoriepaar, wat hulleself betref, nooit veeleisend was teenoor die gemeente nie, is algemeen aanvaar dat die voorsiening wat gemaak is toereikend was. By hulle vertrek het dit egter geblyk dat die pastorie grondige opknapping onvermydelik gemaak het. Uiteindelik, na sorgvuldige ondersoek en beraming, het die gemeente besluit om die ou pastorie te sloop en 'n nuwe gebou op te rig. In ligter luim: Die pastorie was feitlik omring deur reuse bloekombome, en dalk ook goed so, want toe die slopingswerk 'n aanvang neem, is met ontsteltenis gevind dat die dak feitlik los om die mure gelê het. Die tand van die tyd het sy werk so deeglik gedoen dat een van die gemeentelede by aanskoue van die toedrag van sake hom dit moes laat ontval: "Dit was regtig net die engeltjies en die windbreker bloekoms wat gesorg het dat ou ds en mevrou aldag 'n dak oor hul kop gehad het."

Toe ons die opset binne die gemeente, wat sy samestelling betref, beter leer ken, het ons tot die besef gekom dat die rustigheid en bestendigheid nie bloot die resultaat was van 'n eensydige beïnvloeding deur een party nie, maar dat daar 'n aanvullende wisselwerking was wat hierdie gelykmatige en ordelike verloop van sake tot heilsame gevolg gehad het. Iets van hierdie bestendigheid en sin vir kontinuïteit was inherent aanwesig en het bloot gewag op ontginning en vrugbaarmaking. Talle van die plase wat deur die ou pionier-families bekom was, was nog steeds die trotse besit van enkele families: Visser, Pretorius, Labuschagne, van der Berg, Coetzee, Wilkens, Rykaart, Roscher, van Vuuren, Buitendag en Wolmarans.

Dit het gebeur met my eerste rondte huisbesoek in die wyk Kaalfontein dat ek vanaf die oggend tot die aand nét met eie en aangetroude familie van die

Labuschagné's te doen gekry het. Ten laaste het ons by die huis van oom Robert Rolfe uitgekom. Hy was 'n Britse soldaat tydens die Driejarige oorlog. Hy het hier agtergebly en by die polisiemag aangesluit. Grappenderwyse merk ek op: "Dis goed om die dag se werk af te sluit by iemand wat sekerlik nie familieverbintenis met die Labuschagné's het nie", waarop hy antwoord: "Dominee wat praat jy, ek is dan met een van hulle getroud."

In retrospeksie kan ek nou sê dat dit geen wonder is nie dat die gemeente ruim sestig jaar met twee predikante kon uitkom.

Met ons koms na die gemeente was dit nooit ons bedoeling dat daar doelbewus bande met die verlede deurgesny sou word nie. Die tyd en omstandighede het dit egter gebiedend noodsaaklik gemaak dat daar nuwe fasiliteite beskikbaar moes kom. Soos reeds gemeld, is daar onmiddellik 'n begin met die pastorie gemaak. Daarna het die skoonmaak van die kerk gevolg. Tyd en ruimte ontbreek om meer uit hierdie interessante tydvak te vertel. Later het die totstandkoming van die baie doelmatige saal gekom. Só was die samewerking van die gemeente dat al hierdie dinge nie net op 'n kontantbasis daargestel is nie, maar dit was ook ons voorreg om uit die renteopbrengs van ons beleggings hulp te verskaf aan ander gemeentes wat dit nodig gehad het.

Iets wat my altyd sal bybly, is die optrede van Jaap Wilkens nadat hulle hul seuntjie Jakob aan die dood moes afstaan. Omdat hulle soveel krag en vertroosting uit die Woord kon put, het hy vergunning van die kerkraad gevra om vloedligte rondom die kerk te plaas en die gebou snags te verlig. Die gebou is só strategies geleë dat 'n persoon die gebou kan waarneem, ongeag uit watter rigting hy die dorp nader. Die simboliek wat hieruit moes spreek, was: Selfs in die donkerste nag: vanwaar jy kom; op watter pad jy verder gaan, by die kerk, die verkondigingsplek van die Woord, is daar altyd lig, troos en krag vir jou as pelgrim, wat jou beproewing of lewenservaring ook mag wees.

As ons nou in die kerk kom, is dit asof die gemeente, veral in die laaste jare, 'n redelik snelle gesigsverandering ondergaan het. Ek bedoel dit nie net omdat daar ook susterskerkraadslede is nie, maar daar het heelwat nuwe intrekkers gekom en baie van die ou bekende gesigte het vir goed verdwyn. Dit laat tog 'n mate van nostalgie by 'n mens.

Ek bid u toe, dat al is daar verandering na die uiterlike — die tyd sal dit wel noodsaak — dat die eienskappe van inherente bestendigheid, kragtige eensgesindheid en dankbare offerbereidheid nooit plek sal maak vir 'n gees van wêreldgelykvormigheid, onverskillige onbetrokkenheid en geestelike vervlakking en verval nie.

Mag die gemeente begenadig wees met daardie geloofsekerheid wat diepgang en karakter gee aan die bewuste en toegewyde gemeente-wees van die gelowiges. Mag God-verheerlikende gehoorsaamheid aan die ewige evangelie u op die allerrykste wyse gegee word deur die voortdurende bemoeienis van Hom wat ons tot sy kinders maak.

Soos wat dit 'n uitnemende voorreg was om by u te vertoef, die evangelie van waarheid en troos aan u te kon deurgee en die onnoemlike rykdom van God se genade te ervaar, is dit nou ook 'n lewensverrykende geleentheid om saam met u te smaak dat die ewige God, wat die eeue oorspan, hierdie gemeente reeds 'n eeu lank koester, dra en in stand hou.

Mag die Here u almal bewaar en gereed hou vir sy wederkoms.

Baie geluk en heilwense

Ds en mev CJ Smit

DS WP PRINSLOO (1982-1989)

Die jare wat ons in Ventersdorp was (24 Januarie 1982 tot 24 Januarie 1989) was die spreekwoordelike sewe maer jare. Dit was die periode van die groot droogte waarin 'n welgestelde en welvarende gemeenskap letterlik en figuurlik op die knieë gekom het. Dit was van die mees traumatiese ervaringe om saam met gemeentelede dié hartseer en verlies te beleef. Maar dit was ook verrykend. Ek onthou 'n besondere aand toe ek 'n gesin gaan besoek het nadat byna alle aardse besittings dié dag verkoop is en daar nie vir my 'n stoel was om op te sit nie. Toe ek 'n gebed wil doen, versoek die broeder: "Dominee, sê asseblief vir die Here dankie omdat Hy my oë oopgemaak het vir die feit dat daar belangriker dinge is as die stoflike."

Die droogte het ook sy humor gehad. Ek kry vir Hannes Fourie by die koöperasie en vra uit na sy omstandighede. "Vanjaar help die koöperasie my op my voete," sê hy uit sy rolstoel. "Hulle gaan hierdie rolstoel onder my uitverkoop!" Pas nadat ek 'n nuwe motor gekoop het sê 'n diaken een aand by die kerk vir my: "Vat die week jou nuwe kar en kom kyk hoe vrek my mielies!"

Dan is daar nog die boordery op die kerkerf. Van alle kante het die waterwysers gekom. Met stokkies en drade en bottels én 'n spoedmeterkabel. Die een was sekerder as die ander: hiér moet ons boor; sterk water nét hier. Ons gooi die dorp toe onder die stof maar net so 'n effense nattigheid hier en daar. Dis toe dat "voorman" oom Piet Myburgh besluit: as twee manne sonder om van mekaar te weet op dieselfde plek water wys én bereid is om die gat te betaal as dit droog is, boor ons tot in Palestina! Snaaks, al die belangstellendes het toe skielik elders dringender werk gehad! Die grootste konsternasie kom toe my vrou se tong struikel en sy dié storie oorvertel en afsluit met — " die ginekeloog het van die begin af gesê daar is nie water op die erf nie."

Die merkwaardige is dat die gemeente in dié moeilike tyd nie finansieel agteruit gegaan het nie. Trouens, daar is 'n pragtige woonkamer aan die pastorie aangebou en kontant betaal, so ook die lugversorgers in die saal.

Daar is waarskynlik twee redes, bo en behalwe lidmate se getroue offergawes, wat daarvoor gesorg het dat dit met die gemeente finansieel goed gegaan het. Die eerste is die feestelike en onverbeterlike jaarlikse basaar. Hoe goed onthou mens die rondry deur die gemeente om na die vee te kyk, iets wat

later amper lekkerder was as die basaar self (veral vanweë die eet en drink wat tradisioneel by tant Mary van Antwerp begin is en laatmiddag met iets sterker as koffie by oom Flippie Pretorius afgesluit is)! Die jaar voor oom Jors van Vuuren se dood swaai Hannes Tredoux net betyds uit vir 'n vark in die pad en ons beleef 'n paar benoude oomblikke. Dan kom dit droog van oom Jors: "Amper het die gemeente 'n paar groot manne verloor!" Wie kan ooit die pret vergeet wat ons beleef het dié jaar toe ons die plastiese worsderms gebruik het?

Die tweede rede vir die finansiële stabiliteit was die plaas wat die gemeente geërf het en wat onder die bekwame leiding van oudl Fanie le Roux opgebou is en vir 'n konstante inkomste gesorg het.

Ons het kostelike herinneringe rondom kerkraadslede en ander lidmate wat as "karakters" beskryf kan word, kleurryke mense soos ouderlinge Jors van Vuuren, Piet van den Heever, Sarel Myburgh en Flippie Pretorius, brs Niklaas Kok, Migal Greeff, Fielie Brandt en sr Drienie Combrinck, om maar 'n paar te noem. Met groot respek dink mens aan fyn Christenmense wat jou pad gekruis het: oudll Fransie Coertze en Jan Heyneke; oom Theunie Visser en tant Gesie Visser. Hulle het jou aangespreek met hulle lewensvoorbeeld en het vir ons baie meer beteken as ons vir hulle.

Seker ons mooiste herinneringe is dié rondom die aktiwiteite van die senior burgers. Ons uitstappies na die plaas (en ander minder stigtelike plekke!); die vrolikheid én erns het van hulle ons ouers gemaak. Besonder geestelik verrykend was die susters-Bybelstudiegroep. Saam het ons 'n bietjie kon grawe in die skat van die Woord om mekaar op te skerp. Ook die jeugaktiwiteite en veral die katkisasiekampe te Venterskroon laat mens met verlange terug dink. Wie sal ooit Johann van Eck se beskuldigende vinger vergeet nadat Gawie Gagiano en ek so verskriklik gekul het met die krieket!

Ons het die voorreg gehad om baie vreugde saam met lidmate te beleef maar ook baie hartseer (waarvan die afsterwe van Andries Coetzee ons lewenslank sal bybly). Vir die voorreg sê ons die Here dankie.
Op persoonlike vlak het Ventersdorp ook vir ons onvergeetlike oomblikke opgelewer. Ons twee oudste kinders het hier lidmaat geword en die oudste laatlam is hier gebore. Ons is as gesin goed versorg en het vriende gemaak wat dit lewenslank sal bly.

Ons wens die kerkraad en gemeente geluk met dié groot geleentheid in u lewe. Die Here het u deur sy genade nog altyd gedra. Ons bede is dat die eeufees vir u 'n onvergeetlike ervaring sal wees en dat Hy wat u hier geplant het, u deur sy Woord en Gees so sal versorg en seën dat u in die geloof sal groei en vrug sal dra tot sy eer en die verheerliking van sy Naam.
Ds en mev WP Prinsloo

DS PDM LE ROUX
As jong pastoriepaar het ons in 'n opwindende tyd in Ventersdorp tuis gekom.

Dat ons geëerd is en voel, die is beslis. Ons voel soos die atleet wat uitverkies is om die fakkel oor die laaste paar meter te dra. Baie het voor ons hard gewerk en moes treë aflê wat besig is om in die vergetelheid van tyd te verdwyn. As lede van die aflosmarathon was hul onbaatsugtige toewyding, liefde vir hul kerk en geloof in God drie-enig, die dryfvere wat hul voort gejaag het. En nou is die fakkel in ons hand. Ons het die stadion binne gekom en kan nou die groot feesfakkel aansteek. Die fakkel wat deur tien predikante (twee konsulente is bygereken — sjb) (wie se dienstyd gewissel het van enkele maande tot 43 jaar) gedra is, is die lig van die evangelie van Jesus Christus. Die grootfeesfakkel se lig is die lig wat die gemeente se pad moet belig, ook vir die 100 jaar wat voorlê.
Die marathon het egter nie net tien predikante as deelnemers gehad nie. Duisende lidmate en ampsdraers was hiervan deel, almal met een doel, om self verlig te word deur die lig van die kruishout van Jesus Christus, om die lig uit te dra tot seën vir die hele wêreld, en tot eer van God.

Die ouer mense het te vertel dat tyd al vinniger loop hoe ouer jy word.

Dit blyk ook die geval te wees met hierdie gemeente. Want die afgelope byna drie jaar het verby gesnel. Dankie dat ons nie die 200-jarige fees teen die steeds stygende tempo hoef te beleef nie!

Elke jong predikant in 'n gemeente, met so 'n ryke geskiedenis soos Ventersdorp, voel homself seker so klein soos ek myself gevoel het — totdat ek skielik besef het dat 'n voorganger, ds DF Erasmus, net so jonk was toe hy aan die begin gestaan het van sy 43 jaar lange verbintenis met hierdie gemeente. As tiende predikant, in honderd jaar van hierdie gemeente, bring dit ons by 'n uitsonderlike gemiddeld van 10 jaar wat per predikant in die gemeente gearbei is.

Ook vir ons het die vreugdes en terugslae in die gemeente gewag: in die eerste drie weke na ons aankoms is ons meer kere bymekaar vir begrafnisse as vir normale eredienste. Hierna sou nog heelwat ons aan die dood ontval. Waar dit aan die begin "ander mense" was, was dit gou "familie" by wie se grafte ons sou staan. So herinner ek my in die besonder die afsterwe van oom Piet Myburg en my skoonsuster Elize, wat ons op dertigjarige ouderdom ontval en 'n man en twee klein kindertjies agtergelaat het.

Uit die Hoërhand ontvang ons egter ook sy milde seëninge. Die geboorte van Roné'tjie op 31 Oktober 1989; vele ander kinders wat in die gemeente gebore word en gedoop is, ook van ouers wat met groot verlange en dikwels langs moeilike paaie moes gaan voordat hul die vreugde van ouerskap kon ervaar.
In die loop van tyd het ons veral een ding deeglik besef: die lewe en so ook die lewe in 'n gemeente is vol terugslae (soos ons self ook ervaar het). Wat 'n tevredenheid neem egter van jou besit wanneer jy eens, by terugskouing, besef dat jy daardeur gekom het en, met die genade van bo, 'n ryper mens! Oorbrugging van vele van die probleme het juis te make met die besonderse lidmate wat ons in die gemeente kom kry het. Sonder om almal te noem verwys

ons graag na enkeles: Piet Myburg; met 'n byna moederlike gekloek om die basaar se reëlings. Met die besigtiging van die basaarbeeste was hy die een wat voortydig gewaarsku het teen enige politieke praatjies, net om by die eerste stop op Rooipoort, rondom lekker skonsbroodjies, hom vas te loop teen 'n slaggereedte tannie Pam Terblanche. Piet van den Heever; net voordat 'n kerkraadsvergadering finaal verdaag, sal oom Piet, wat die hele vergadering muisstil in die voorste bank sit, opstaan om te praat oor die herverdeling van sy wyk.

Gert Fourie; wat sy kennis, ervaring en toewyding gebruik tot voordeel van sy kerk. Selfs Chris Deysel is lugtig vir hom.

Johan Potgieter; druk maar op sy knoppie — al kan hy nie en al kla hy, hy sal dit doen.

Piet Engelbrecht; 'n blinde oom van tagtig wat ter wille van sy agterkleinkinders se versorging nie na 'n ouetehuis wou gaan nie. Tannie Vermaak; nou reeds ses en negentig jaar oud. Raaitjie Labuschagné; 'n klein ou tannie van oor die tagtig wat met ongelooflike fyn naaldwerk poppe soos bruide aantrek.

Pieter en Annatjie Joubert; Huis Utopia is alles wat hulle het en neem ook alles wat hulle het.

Ds Herbert en mev Sus Dreyer; as jong pastoriepaar soek ons voortdurend raad. In geen boek is dit te vinde nie maar wel in die grysheid wat spreek van ondervinding en lewenservaring. Aan hulle kan ons nooit genoeg dank toe bring vir alles wat hulle op so 'n pragtige wyse met ons deel nie. Ons ervaar dit tasbaar in die leiding by die eeufeeskomitee en NHSV en inherent in vele gesindhede van begrip, meelewing en toewyding wat deur hulle aangevuur word.

Onder die besondere geleenthede wat ons nou reeds beleef het, tel: Nagmaal-vieringe en gemeenteetes; basare; mieliefees; jeugvereniging; seniorburgers; vele goue bruilofvieringe; tagtigjarige verjaardag-vieringe; kategeseverjaardagvieringe; uitstappies; informele besoeke by gemeentelede; die skoonmaak van ons kerkgebou, ensvoorts.

Dit sal onvanpas wees om nie ook iets te vermeld oor ons tyd en omstandighede nie. Met die "berugtheid" van Ventersdorp is dit telkens 'n riem onder die hart om terug te kyk op die vroeë geskiedenis en dit deur te volg tot in ons dag en dan waar te neem hoe dat die gemeente deur die genade van bo, relatief ongeskonde deur al die woelinge op politieke gebied kon gaan. Ook die uiterstes in die ekonomie het die werk van die Here op hierdie aangewese plek nooit kon verhoed nie.

Dit is daarom met opregte dankbaarheid dat ons deel word van so 'n roemryke geskiedenis. Mag God gee dat ons die lig, wat Hy aan ons toevertrou het, onbedek, met vreugde, en met 'n vurige ywer sal voort dra in woord en daad, al die dae van ons lewe. Mag Hy bowenal sy lig laat skyn om die lewenspad van die gemeente te verlig tot in lengte van dae.

Mag die genade van ons Here, Jesus Christus, die liefde van God, die Vader, en die gemeenskap van die Heilige Gees met u wees!
Ds Pieter, mev Roné en Roné'tjie le Roux

## GEMEENTESEUNS WAT PREDIKANTE GEWORD HET



*Ds DF Erasmus jr*

### DS DF ERASMUS jr

*Op versoek word ds Erasmus se bydrae Taalkundig onveranderd geplaas.*

*Herinneringe met groete besluit.*
Die gewaardeerde toesegging deur Prof dr SJ Botha om 'n bydrae tot hierdie feesbundel, het dankbare verleentheid geskep — wáár begin 'n mens presies wát sê jy?

Kaleidoskopies gaan die weg en die werk van Ds Daniël F Erasmus Sr en sy eggenote voor geestesoog verby — gedurende sewentien jaar van alleen en "jongste-kind-in-die-huis-wees" en nog weer 'n "ander" sewentien jaar wat eindig met die emeritaat van dié predikant van ons Kerk, wat die langste in een gemeente in die bediening gestaan het, by sy aftrede in 1963.

Die kaleidoskoop toon ook wel meer mense wat saam met die pastorie in Naam van die Here gewerk het, en wat reeds dekades gelede die einddoel ook van hulle geloof in die Here bereik het.

Met baie versigtige huiwering word in die verbygaan slegs die paar name herinner, nl brs HMP Visser, Jan Visser, Hansie Buitendach (ondergetekende se gewaardeerde katkiseermeester, saam met br Vet Jan Visser), Niklaas

Pretorius, Andries Coetzee, Lodjie Viljoen (vader van ds Johannes Viljoen, Wonderfontein), Hennie Scheffer (later Senator), Jan Heynicke, Sarel Myburgh, Piet Joubert (ek moet hier ophou!), naas talle "pilare in die huis van God", toegewyde mense, wat hulle geloof en hulle arbeid in die Here vergestalt het in toewyding aan die gemeente wat tans honderd jaar oud is.

Kom ons fokus effens op die eerste sewentien jaar hierbo genoem! Begryplik moet herinnering strak beperk word tot 'n paar impromtu opmerkings, met noodsaaklike verbysien van 'n volle kleurskakering van dankbaarheid in die Here!

*Die Predikant* — later jare kom ons hom in die kerk taalgebruik in Wes-Transvaal teë as "ou dominee Erasmus", was teoloog en lewenslank student, Ventersdorp was sy derde gemeente en wel sy eerste én laaste gemeente in die Nederduitsch Hervormde Kerk. Hy het aan die Vrije Universiteit van Amsterdam 'n jaar lank studeer (in dieselfde tydperk by die Opper-rabbyn van die stad Hebreeus instudeer) en sy volledige teologiese opleiding aan die Rijksuniversiteit van Utrecht ontvang.

Op Ventersdorp was die beknopte studeerkamer 'n heiligdom, die lessenaar letterlik geknel tussen boekrakke op die beperkte vloerruimte en rakke teen die vier mure tot aan die staalplafon (so snikwarm in die somer en bibberkoud in die winter!). Hierdie plek is nie betree nie; daar was buitendien net ekstra ruimte vir één Morrisstoel. "Dis die plek van stille afsondering, voorbereiding en gebed en behoort tot 'n gebied wat aan die oog van die buitewêreld onttrek is", skryf die ("ou") dominee in sy, waarskynlik laaste gemeenteblad, Augustus 1963. Sy preke van hier uit was teologies gefundeer en suiwer Woordverankerd, die taalgebruik pakkend-stylvol (juis dáárom kon 'n pseudoniem, of naamlose artikel in bv. "Die Kerkblad" van die Gereformeerde Kerke in S A, of in die dagpers, die outeur nooit verberg nie).

Retrospektief gesien was dit benydenswaardig om deur hom en Mevrou Erasmus, met akademici van die eie kerklike wetenskappe, maar ook buite dié grense om, kennis te maak, huisvriendskappe te beleef — Pretoria, Potchefstroom, Bloemfontein, letterkundiges, selfs 'n hoogleraar in Plantkunde! Insidenteel opgemerk — hierdie predikant het drie-en-'n-half motors gedurende die drie-en-veertig-jaar-Ventersdorp gehad (met dié word daar niks ten nadele van die goeie Ford T-Model geskimp nie! Homes het nog sy kakie bekleedsel stoffeer)!

*Die Kerkraad* — die agting afdwingende opmerkings naas die enkele name hierbo genoem, sê alles!

Hulle en niemand tot nou, het geweet by hoeveel geleenthede daar mieliepap in die reuse pastorie geëet is nie (dit word ook niemand verwyt nie!) en hulle het sáám met die pastoriebewoners swaar tye deurgemaak: sprinkaanplae, droogtes, depressiejare met sy striemende nagevolge, gemeenteskuld, dood, die onverkwiklike tyd van die Tweede Wêreld Oorlog en versplintering in

Afrikaner geledere, ernstige siekte, leed. Hierdie mense het volhard en opreg en gelowig die Here van die Kerk op die destydse (letterlike) uitgestrekte arbeidsveld van hulle ampsvervulling gedien en tot troos en stigting van geloof in hulle wyd verspreide wyke opgetree. Hulle moes hulle predikant dikwels afstaan vir ampswerk elders — in die destydse Westelike Ring, wat inspannende togte oor baie ver, stowwerige paaie (daar was nog nie sinkplaat nie!) en verontrieftende uithuisigheid meegebring het. En hét mens darem swaar teen die ondergaande stowwerige bosveld son ingery na die Zeerustgemeente toe, of die 146 myl (250 km)! na Schweizer Reneke toe afgelê met 'n dominee wat heilig (kon dit dalk in Bybelse sin wees en daarom die onberispelike oppassendheid?) was oor die *amps*motor; ook moes met plattelandse angsvalligheid die Witwatersrand gebied betree word.

Ons keer terug na die waardig en warm geklede kerkraad — die broeders het vrymoedigheid gehad, onderlinge agting vir mekaar betuig en broederliefde bestendig in die oorlogsjare toe hulle ook prooi gestaan het vir twis en afskilfering van kerklike tradisie en volkseiendomlike. Die Here het dit behoed! Langs hierdie genade het die kerkraad ook sy kant gebring! Hulle was (teen vandag se kil maatstaf) ongeleerde en eenvoudige mense, maar het hulle laat herken as volgelinge van Jesus (vgl Hand. 4:13).

*Die huisgesin* — hier het die pastoriemoeder met omlynde engheid en ystere gedissiplineerdheid, 'n bepaalde godsdienstige en kulturele stempel afgedruk wat deur die huisgenote dankbaar gerespekteer is.

Aan die Amsterdamse Universiteit het Mevrou Erasmus afstudeer (Lettere en Wysbegeerte) en was aan die Koniging Emmaschool vir korte tyd leraresse. Haar musikale sowel as teologiese agtergrond het pastorieskap bevrugtend ondersteun. Mev MR Oosthuizen skryf by geleentheid (NHSV-Jaarboek 1964/1965): "Toe sy saam met haar man haar in Ventersdorp gevestig het, het sy haar gou aangepas by die omgewing wat vir haar uiters vreemd moes gewees het. Sy het haar volkome vereenselwig met ons volk en Kerk. Sy het haar kragte en talente ten volle gegee in diens van die Kerk en gemeente." Dit is 'n egte getuigskrif! Die kinders het gehoorsaam ontsag én bewondering vir haar gehad. Vanweë haar belangstelling by die NHSV sedert die stigtingskongres 1940, liefde vir musiek, lesings op kongresse, skryfwerk (o m vir die Federasie van Calvinistiese Studenteverenigings in S A; Prof dr HG Stoker en die latere dr JD Vorster het hier toon aangegee), 11 jaar lange ononderbroke klavieronderrig om die opbrengs daarvan in die noodsaaklike orrelfonds te stort (die ou Este-orrel is ook o m deur ondergetekende gepomp en na 'n bepaalde juiggedeelte uit die Messias van Händel, het 'n beswete hoërskoolseun in dáárdie tydperk van die kerklike jaar weinig erg gehad aan die troosverkondiging vanaf die pragtige ruim kansel), kultuurbedrywigheid en gemeente aktiwiteite, moes die huisgesin offers bring en haar dikwels ontbeer. Sy was toegerus superintendent vir kategese en het op gereelde basis, soos dit genoem is,

normaalklasse gehou, toerustingsgeleenthede vir alle kategete.

Die Ventersdorpers en ander gemeentes het groot geword met die "*Eerste Afrikaanse Liederbundel* vir Sondagskool en Huisgesin", uitgegee van wee die Nederduitse Hervormde Kerk van Afrika (let op die spelling en die "van weë"!). Dit was in opdrag van die Algemene Kerkvergadering van 1925! Die Kommissie wat hierdie opdrag uitgevoer het vir mense "wat wil sing en 'n behoefte gevoel aan 'n eige bundel," was in volgorde Ds L E Brandt, Mev ACG Erasmus, Mev J Fourie, Ds GE Alers en Ds WPJ Poen.

Ander gesinsgenote?

FWL Erasmus, die oudste seun en op Pietermaritzburg gebore, is afgetrede (later Engelse) dosent; sy M-skripsie handel oor Ds Dirk van der Hoff! Enodia (niemand weet tot vandag toe wié dit is nie, daarom "Sus" Soos sy allerweë bekend staan) is steeds (deeltyds op haar jare) aan die Engelse Departement van die PU dosente in Potchefstroom; Wilhelm is klein-klein begrawe op Ventersdorp. Danie is predikant van Heilbron. Die bande wat die kinders onlosmaaklik met innigheid aan Ventersdorp bind, is ook hiermee verstewig, nl die grafte van ouers en grootouers. Hulle stof rus tot die blye opstandingsmôre, wanneer God alles nuut sal maak; is versterk deur die, D V, bywoning van die honderdjarige feesverrigtinge wat die jubilasie van die gemeente inbed — 43 jaar waarvan die gesinshoof ononderbroke predikant van die gemeente was.

Die gesinsgenote van ou dominee vergestalt vandag steeds 'n mate van gereserveerdheid wat ondubbelsinnig erfporsie is uit die destydse pastorie (in 1921 betrek) van Ventersdorp: straat tot straat erf, boorgat en windpomp, 800 gallon watertenk (tot 1957!), woud-boskasie van kort, lang en hoë bloekombome, beskerming teen die wisselvallige winde en die Wes-Transvaalse stof, veral wanneer die rye ossewaens dorp-toe tou; die weelde van teerstrate het die Ventersdorpers immers nie geken nie, die pastor loci het ook beslis geen kennis in die keuse van boomsoorte of tuinmaak deur al die jare heen openbaar nie.

'n *Laaste waarneming* — die kaleidoskopie weerkaats tallose geleenthede in sy figure en tafarele uit die eerste sewentien jaar hierbo genoem: ongelooflik ontval kleurryke momente uit die betekenisvolle verlede van die waardige gemeente. Die volgende drie flitse mag die interesserende kyker nie sonder hooggestemde dankbaarheid teenoor die Here verbysien nie. Die Afrikaanse Bybel 1933! Die Afrikaanse Psalm- en Gesangeboek 1944! Die ingebruikneming van die koning van alle musiekinstrumente, nl die núwe pyporrel in 1948! om Woord en Lied, sinvol maar self op die agtergrond, te ondersteun.

By gebrek aan ruimte, net die volgende opmerkings:

Intieme verbintenisse met (nog destyds) Dr J D du Toit (Totius) en Dr HCM Fourie (van wie die eggenote se naam hierbo by die Afrikaanse Liederebundel vermeld is) het die *Bybel in Afrikaans* (in 'n aanvanklik totaal Nederlands georiënteerde huisgesin) asemrowend kleurvol gemaak! Elke (destyds so

genoem) Sondagskoolkind het 'n eksemplaar van die Afrikaanse Bybel geskenk ontvang. Op die eerste wit blad staan daar bo-aan die stempel van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Ventersdorp; daaronder 'n inskripsie, in die natuurlik sierlike handskrif van Mev Erasmus, met die Sondagskoolkind se naam en dan die volgende: "Ter herinnering aan die Bybelfees op 13 Augustus 1933 in die Ned Herv Kerk te Ventersdorp. Tvl"., dan gestempel-onderteken deur Daniël F Erasmus en afgesluit met die notasie, Ps.119:105. Watter reuse maar dankbare uitgawe vir die gemeente in daardie uiters moeilike jare van volk-vir-die-Here-wees!

Hier is ook één minder glinsterende fasset vir die kyker in die kaleidoskoop, maar só móói in sy skakering van opregtheid: sommige mense se eerbiedige (!) onversetlikheid teen Afrikaans as kerk- en godsdienstaal vanweë vroom en heilig oortuigde gemeenskap vanaf moedersknie met hulle Here, van wie hierdie (vreemde) Woord (-gestalte) nou getuig.

In ondergetekende se (1e eksemplaar Nasionale Pers, Beperk, Kaapstad, 1944) Afrikaanse Psalm- en Gesangboek (28 September 1944 sic! geskenk deur sy vader) is daar 'n gedenkblaadjie in kleur deur die Kerk uitgegee. Die bewoording lui:

Ter herdenking

aan

Die Plegtige Ingebruikneming

van

Die Afrikaanse Psalm-

en Gesangboek

deur die

Nederduitsch Hervormde Kerk

van Afrika

op Sondag, die 29 ste Oktober 1944

Verder is daar ook 'n afdruk van die kerkwapen in sy destydse heraldiek, en dan volg die destydse Gesang 3:3 volledig bewoord. Dit was ongelooflike feestelikheid — ook tussen die hoë mure van die pastorie waar binne daar veel aan musiek en in die Afrikaanse Kultuur gedeel is!

Vir oulaas 'n kyk na nog 'n historiese kleurvolheid: Oorlogsjare het die aankoop van die nuwe orrel vertraag; die fabriek in Amerika het oorgeskakel na items krygstuig gerig. Op 25 September 1948 is 'n nuwe orrel gepas in gebruik geneem. Die solis was Eitel R Maasch (Pretoria). Op 24 September 1955 is die uitgebreide orrel van tans, asook die nuwe kerkgordyne in gebruik geneem met

'n orreluitvoering deur Mevrou Erasmus, 40 jaar lank toegewyde orreliste.

Ten besluite: Groete!

Mens huiwer om selfs effentjies nog weer die kaleidoskoop aan te raak (bv 1942 se heerlike halfeeu-fees, ens, ens) só veelkleurig en verstommend fraai inmekaar gebed, is die siervormige vertoon telkens uit die geskiedenis van die gemeente van Ventersdorp.

En —

Alles word uiteindelik silindervormig strak omsluit deur die aanbiddelike almag van die Here van die Kerk, deur sy onmeetlike liefde en deur sy onbegrensde genade. Honderd jaar is kwalik 'n gedagte, 'n heel klein kleurvolle fasset, in die ewigheid van die Here se alomteenwoordige bestaan!

Teen hierdie agtergrond, en — in die teenwoordige geluid van dankbare lof van 'n gemeente wat eeufees vier, vertrou ek daarom hierdie Gemeente van die Here aan God toe, en aan die woord van sy genade. Hierdie woord is magtig om u ook in sy seëninge te laat deel wat Hy aan die gelowiges van u tien dekades gemeente-wees, beloof het (vgl. Hand. 20:32)!

Daniël F Erasmus
Heilbron
27/8/91



*Ds JH Viljoen*

DS JH VILJOEN
'n Herinnering aan die Ventersdorp van ongeveer 1940 — 1960

Die periode waarna in die opskrif verwys is, was anders as vandag. Ekonomies, maatskaplik en ook kerklik was dit anders. Die bedoeling hier is egter nie om die veranderinge aan te toon nie, maar om bloot iets op skrif te stel oor Ventersdorp van daardie tyd.

Dan kom jou gedagte vanself by die ruim kerkgebou wat beïndruk met sy ontwerp en afwerking en wat getuig van die daadkrag van die gemeente kort na 'n baie donker tydperk in sy geskiedenis.

Hiernaas is daar die herinnering aan die orrelspel waarvoor baie vroegtydig by die kerk opgedaag het op Sondae. Baie liefde vir goeduitgevoerde kerkmusiek is daar gekweek.

En dikwels as 'n mens die Bybel lees, kom daar 'n preek of 'n gedeelte van 'n preek terug wat toe in Ventersdorp gehoor is. Ook die taalgebruik, die uitdrukkings en die teologie kom terug. Swaar klem is gelê op die "soenverdienste van onse Here Jesus Christus." Die gemeente is ook opgeroep om bedag te wees op "die naderende voetstappe van die Here". Die teregwysing het ook nie uitgebly nie: "Ons skik ons na ons omgewing. Presies net soos verkleurmannetjies."

So kom die honderde wat saam geluister het ook in die gedagte. Baie wat toe oom of tante genoem is en aan almal bekend was. Die een het 'n mooi sangstem gehad en 'n ander 'n onvergeetlike glimlag. Jy het geweet waar die geurigste koffie was of waar om gemmerbier te kry as ons gewag het vir die volgende diens. Ooms en tantes wat met eerbied en liefde onthou kan word. Die jonger geslag wat eers die motors en later die oorblywende perdekarre by die kerk getel het, is meestal nie meer Ventersdorpers nie. Hulle bring egter die herinneringe aan Ventersdorp terug waar jy hulle ookal ontmoet in ander gemeentes regoor die land, baie van hulle in die kerkraad of op ander terreine in die kerk diensbaar aan "het eeuwig evangelie" soos die gerub op die kanselkleed altyd gesê het.

Johannes H Viljoen: Wonderfontein

ANDER KERKE

Ned Gereformeerde Kerk Ventersdorp

Liewe Vriende

Dis met vreugde dat ons mag deel in die groot geleentheid van u honderdste bestaansjaar vieringe. Waar ons eie gemeente maar nog enkele jare gelede hierdie selfde voorreg gesmaak het, weet ons watter hoogtepunt dit vir u is.

In ons gelukwensing leef dan die bede dat aan u verwagtinge ten opsigte van hierdie gedenkwaardige gebeurtenis vervulling in hoë mate sal geskied.

Verder, dat die Koninkryk van ons Heer en Meester ten beste deur u gedien sal word vorentoe. Mag deur u toewyding en diens toegevoeg word tot die roem van Sy Naam.

Ons wil ook met dankbaarheid konstateer die goeie verhouding tussen ons twee gemeentes oor die afgelope honderd jaar. Iets daarvan spreek uit die beroep wat ons gemeente in 1916 uitgebring het op ds KT van der Heever van die Hervormde Kerk. Vir bykans vyftien jaar het hy onder ons gearbei. In ons anale staan hy opgeteken as “Oom KT, die toegewyde, sagmoedige en geliefde.”

Die toekoms se eise aan die kerke van gereformeerde belydenis sal nie maklik val nie. Laat ons saam waak oor hierdie kosbare erfenis van ons vadere, as gebou op die onfeilbare Woord van God. En mag hierdie gesamentlike fondament ons steeds hegter aan mekaar bind.

Die tydsbestel waarin ons ons juis nou bevind, sal sekerlik ’n woord meespreek oor ons kerkwees vorentoe. Waar ons beide geroepe is tot ’n besondere band met die Afrikaner volk, is daar sekerlik rede tot kommer. Nie alleen oor ons dierbare volk nie, maar ook oor die welwese van Christus se kerk onder hierdie volk. Gaan ons in hierdie verband die toets van die tyd slaag? God gee dat ons juis nou deur sy kerk, sal lewe. Dan sal ons lewende kerk bly!

Ja, vorentoe mag ons dag in meer dan een opsig bekend staan as ’n droewige tyd vir volk en kerk. Mag u egter genade ontvang om voort te gaan met geloofsoptimisme. Werklik, in die drag en toerusting van Christus deur Sy Gees, mag ons mooi drome droom en gesigte sien oor die toekoms. Ek dra dan graag aan u op enkele versreëls geskryf toe die harde Wes Transvaalse somer ’n Bolandertjie wou verdor - ook in die wens dat nuwe lewe steeds u deel sal wees:

Lentedroom
In droë lug van somertyd
kan ek van Lentetye droom.
Toe geluk gesprei het wyd,
’n soelheid my omsoom.

Die aanraking voer ’trug
tot kus van blye stond.
Wens ek vir blywend vrug,
om steeds te voel haar mond.
Van skone lentebloeisel
en vars tintelinde lug,
het oorgebly geen groeisel,
slegs in my hart ’n sug.

Ja, tog ’n diepe dank
vir skoonheid wel geskenk,
’n moeë siel nou krank,
tot lewe weer te wenk.

Want lente kán weer kom
en vogtig krag weer dring

om my te laat as stom
oor vreugde wat laat sing.

Ook lentedroom het plek
te dra deur dorre land,
en in my siel te wek
die hoop van blywend' band.

Kom, ewig' lentetyd
wat nimmer my sal faal.
Verwagting is tans wyd
vir vreugde in te daal.

Werklikheid of droom,
as soet ruik narsing,
ek hoor kabbelende stroom,
lewe in my are spring?

Kondig jy dan so aan-
jou aantog is gewis?
Is tog geen yd'le waan
jou strelend lentelike kus?

Het hoop in my sy woning
sal somerhitte nie vermoei.
Ek is gestel as koning-
nuwe lewe sal eens bloei!

Met opregte seënwense
Ds JS de Villiers



*Ds JS de Villiers*



*Ds FT Cooke*

Dit is altyd 'n voorreg om imand geluk te wens met 'n verjaarsdag.

Wanneer dit 'n honderdste verjaarsdag is dan is die voorreg soveel groter. Indien die een wat gelukgewens word op daardie ouderdom nog jonk en lewenskragtig is word dit voorwaar 'n besondere voorreg. Dit is dan ook met so 'n emosie in die hart dat hierdie gemeente sy ouer suster wil gelukwens met die mylpaal in haar geskiedenis.

Ons sê dat die Hervormde Kerk is nog jonk en lewenskragtig omdat die verkondiging en getuienis wat van die gemeente uitgaan die is van iemand wat nog krag het om die uitdagings van die lewe in die oë te kyk. Die ander aktiwiteite van die gemeente getuig eweneens nie van ouderdom en aftrede nie, maar van jeugdige entoesiasme.

Wanneer hierdie waarnemings gemaak word oor 'n buurgemeente dan word 'n mens met dankbaarheid vervul omdat jy weet dat dit alleen gesê kan word waar die Here werk en sy genade mense inskakel in die liggaam van Christus en die Heilige Gees sy vrug in mense se harte werk. Op hierdie manier word ons almal saam ingeskakel in God se wonderlike plan met die wêreld.

Ons wil u bedank vir die hartelike samewerking en goeie gesindheid wat daar tussen die leraars, maar ook die lidmate van ons gemeentes bestaan. Dit is voorwaar aangenaam om op soveel terreine te kan saamwerk.

Wanneer ons dan met dankbaarheid saam met u terugkyk op honderd jaar van genade wil ons ook saam met u vorentoe kyk na die tweede eeu wat u betree. Ons wil u verseker dat ons ook in die toekoms saam met u sal stry vir die evangelie van Jesus Christus. Ons wil u toebid die seën van die Here Jesus op

daardie pad. Dit is ons bede saam met Paulus vir u dat Hy deur sy Gees uit die rykdom van sy heerlikheid aan u die krag sal gee om innerlik sterk te word. Mag Christus deur die geloof in u harte woon en mag u in die liefde gewortel en gegrondves wees. Mag u in staat wees om saam met al die gelowiges te begryp hoe wyd en ver en hoog en diep die liefde van Christus strek. Mag u sy liefde ken, wat ons verstand te bowe gaan, en mag u heeltemal vervul word met die volheid van God. Ef 3:14-19.
Ds FT Cooke

GEREFORMEERDE KERK VENTERSDORP
Die Nederduitsch Hervormde Kerk, gemeente Ventersdorp en die Gereformeerde Kerk Ventersdorp het nog altyd 'n mooi broederlike en vriendelike verhouding gehad. So was die verhouding tussen die predikante en lidmate van die twee kerke ook nog altyd broederlik en was daar geseënde samewerking en meelewing. Die meelewing was al so broederlik en susterlik dat daar dikwels ondertrouery plaasgevind het en vandag baie oudhervormers in die Gereformeerde Kerk sit en andersom.

Daarom is dit vir my 'n eer en voorreg om namens die Gereformeerde Kerk Ventersdorp ons gelukwensing en groete aan u oor te bring met u honderdjarige feesvierings.

Honderd jaar is in die lewe van die mens 'n baie lang tydperk, maar vir die kerk van die Here is dit kort en is 'n kerk nog jonk en kan dit ook nog lewe en groei al is dit reeds 'n eeu oud. Die kerk maak immers deel uit van die ewigheidswerk van die Here. Sy werk wat deur die poorte van die doderyk nooit oorweldig sal word nie.

Dit is vir ons aangenaam om u te groet as medekerk van die Here en u geluk en die seën van die Here toe te wens met u eeufeesvierings. Die genade en die goedheid van die getroue Verbondsgod was ook groot oor u. Die genadevolle verbondsgawes van byvoorbeeld die doop en Nagmaal kon u nog altyd ontvang, hoewel baie van ons lidmate nie die voorregte daarvan besef en dankbaar beleef nie.

In u geskiedenis het u ook te doen gehad met oorloë, droogtes, depressies, politieke verdeeldheid en teleurstellings, tog het die Here ook u deur alles heen gedra, beskerm en bewaar.

Die feit dat u vandag u eeufees kan vier, is 'n bewys nie van ons menslike goedheid, grootheid, regverdigheid, heiligheid en krag nie, maar van God se ewige genade, almag en trou.

Deur God se Woord, die bewaring, die verkondiging daarvan en die gehoorsaamheid daaraan, doen die kerk ewigheidswerk. Dan kan ons predikante en lidmate maar kom en gaan, Gods kerk sal nooit onder gaan nie.

Mag van u gemeente ook gesê word wat van die gemeente Filadelfia gesê is in Openbaring 3:10: "Omdat julle aan die boodskap van my volharding in lyding

vasgehou het, sal Ek julle ook vashou in die tyd van beproewing wat oor die hele wêreld gaan kom om die bewoners van die aarde op die proef te stel. Ek kom gou. Hou vas wat julle het, sodat niemand julle kroon wegvat nie." Ons groet julle met Paulus se seëngroet aan die Tessalonisense: "Mag die Here wat vrede gee, julle altyd in alle opsigte vrede gee."
Ds Flip Linde



*Ds Flip Linde*

GEMEENSKAPLEIERS
Lid van die Parlement vir Ventersdorp

Vir enige gemeente is dit 'n groot en heuglike gebeurtenis om sy eeufees te kan vier. So 'n gebeurtenis raak egter ook elke Hervormde Lidmaat. Juis daarom is dit vir my in hierdie opsig 'n besondere eer en voorreg om in die Gemeente Ventersdorp se vreugde te kan deel.

Honderd jaar omvat meer as 'n leeftyd. Dit omvat alreeds 'n paar geslagte, en in die kom en gaan van geslagte, het die gemeente steeds bly voortbestaan. Dit bevestig weer eens die waarheid dat die mens se einde nie die einde van God se pad met die mens is nie.

Hierdie gebeurtenis bring 'n mens opnuut weer onder die diepe indruk van God se genade en almag teenoor die swakheid en onvermoë van die mens. Want, ten spyte van vele geslagte se verskil van opinie en dade, van staatkundige en wêreldgebeure, ervaar ons as gelowiges met vreugde en dankbaarheid dat God self sy kerk instandhou.

Geen mens kan sy roeping in hierdie lewe na behore vervul en nakom sonder die hulp en leiding van ons Hemelse Vader nie. Die gelowige se band

met sy kerk bring mee dat hy die hulp en leiding van ons Hemelse Vader kan sien en ervaar. Die prediking van die Woord wat vertroos, vermaan en bemoedig gee daardie nodige rigting en anker, sodat die lewe ten spyte van vele teenstrydighede, tog sinvol en waardevol kan wees.

My bede en seënwense vir u is dan dat soos vorige geslagte troos, moed en vreugde kon vind deur die Woord wat tot hulle vanuit u gemeente gespreek het, u as gemeente, as die huidige geslag, dit nou, en ook in die toekoms sal ondervind.

Vriendelike groete
Fanie van Vuuren

BURGEMEESTER VAN VENTERSDORP



*Bob Harding*

Sigbare tekens van toewyding

Vanuit die gemeenskap 'n spesiale woord van gelukwensing aan die

kerkraad en gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, gemeente Ventersdorp met sy Eeufeesviering. Voorwaar 'n mylpaal en geskiedkundige gebeurtenis.

By die bereiking van so 'n mylpaal skep dit altyd 'n geleentheid om terug te kyk na dit wat die gemeente sedert 1892 beleef het. 'n Geleentheid om dankbaar te wees oor al die mooi dinge en ideale wat in sy Naam verwesenlik is, maar ook 'n geleentheid om stil en dankbaar te wees vir sy genade.

Die kerk van die Here het 'n baie sentrale plek in ons gemeenskap en is die anker in alle fasette van ons lewe.

Ons as inwoners van Ventersdorp is trots en dankbaar vir die bydrae op geestelike sowel as op so vele terreine van die lewe deur u gelewer sedert die stigting — lange soms donker jare van saam swaarkry en groei.

In erkentlikheid buig ons dankbaar voor ons Skepper vir sy leiding en beskerming in die verlede — en diep afhanklik na Bo vir ons en ons kinders se toekoms.

Op hierdie besondere dag reik ons u 'n hand van vriendskap en mededienend in Sy saak toe.

Mag vreugde en vrede u deel wees in die toekomsjare.

Bob Harding

Almanak en Bybelse Dagboek van die Nederduitsch Hervormde Kerk
(Alle uitgawes vanaf 1909 tot 1991 is gebruik vir die vasstelling van die name van ampsdraers en funksionarisse).
Anoniem sj (a). Geskiedenis van Ventersdorp. Kort aantekeninge Pretoria: NHK Argief.
Anoniem sj (b). Geskiedenis van Ventersdorp en distrik. Kort aantekeninge Pretoria
Barket, SH en Macfadyen, WA 1903. Reports of Cases Decided in the Supreme Court of the South African Republic January 1887 to December 1890. Johannesburg.
Botha, SJ 1961. Ontleding van die kerksaak van Trichardtsfontein. HTS 17/ 1 en 2, 1-18.
— 1964. Die toetrede van Lydenburg tot die Ned. Hervormde Kerkverband 1864 en die herafskeiding onder F Lion-Cachet 1866. HTS 20./ 3 en 4, 162-175.
— 1966. Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Klerksdorp. Krugersdorp: NHW Pers.
— 1969. Die kerkregtelike posisie van die Prokurasie-Kommissie in die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk HTS 25. / 2, 106-119.
— 1981. Ds Marié Joseph Goddefroy 1848-1920. Sy lewe en betekenis. Pretoria: HAUM.
— 1985. Die Kerkvereniging. Almanak en Bybelse Dagboek van die Ned. Herv. Kerk. Pretoria: Gutenberg.
— 1991. Nederduitsch Hervormde Kerk Lichtenburg 1891-1991. Pretoria: Promedia.
De Villiers, JS 1989. Ned Geref Kerk Ventersdorp 1889-1989. Spore oor honderd jaar. Bloemfontein: NG Sendingpers.
Dreyer, Joh 1952. Hervormd as kerknaam gehandhaaf. Krugersdorp: NHW Pers.
Dreyer, Joh 1979. Bouers van die Hervormde Kerk — Die Vissers. Almanak en Bybelse Dagboek van die Ned Herv Kerk. Pretoria: Gutenberg.
Duvenage, GDJ 1986. Die Groot Trek. Die eerste drie jaar. Deel 1:1836 Vegkop Pretoria: Sigma Pers.
Engelbrecht, SP 1942. Die Ned Herv Gemeente Potchefstroom. Pretoria: JH de Bussy.
— 1950. Die Ned Herv Gemeente Rustenburg 1850-1950. Pretoria: Wallachs
— 1953. Geskiedenis van die Ned Herv Kerk van Afrika. Kaapstad-Pretoria: HAUM- JH de Bussy.
Erasmus, DF 1922. Beknopt geschiedkundig overzicht van de Ned.Herv. Gemeente Ventersdorp. Almanak voor de Ned Herv Kerk.
— 1923. Kijkjes in de geschiedenis der Ned. Herv. Gemeente Ventersdorp. Almanak voor de Ned Herv Kerk.
— 1942. Na vyftig jaar. 'n Beknopte oorsig van die Ned. Herv. Gemeente Ventersdorp 1892-1942. Ventersdorp: NH Kerkraad.
Gerdener, GBA 1930. Boustowwe vir die geskiedenis van die Nederduits-Gereformeerde Kerk in die Transgariep. Kaapstad: Nasionale Pers.
Jooste, JP 1958. Die geskiedenis van die Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika. Potchefstroom: Potchefstroom Herald.

Jordaan, M 1990. Vyftig jaar van seën NHSV 1940-1990. Pretoria: NHSV.
NHK ZAR 1870. Wetten en Bepalingen voor de Nederduitsch Hervormde Kerk in de Zuid-Afrikaansche Republiek. Potchefstroom: JP Borrius.
Notulenboek der Ned Hervormde Kerk Ventersdorp 1892-1899. Pretoria: NHK Argief.
Notulenboek der Ned Herv Kerk Ventersdorp 1899-1920. Pretoria: NHK Argief.
Notulen NedHerv Kerkeraad en Gemeente Ventersdorp 1921-1956. Pretoria: NHK Argief.
Notulenboek Ned Herv Kerkraad en Gemeente Ventersdorp 1956-1978. Pretoria: NHK Argief.
Notuleboek Ned Herv Kerkraad en Gemeente Ventersdorp 1978-1986. Pretoria: NHK Argief.
Notuleboek van die NHSV-tak I 1940-1956. Pretoria: NHK Argief.
Notuleboek van die NHSV-tak II 1957-1970. Pretoria: NHK Argief.
Notuleboek van die NHSV-tak III 1971-1983. Pretoria: NHK Argief.
Notuleboek van die NHSV-tak IV 1982-1988. Pretoria: NHK Argief.
Notuleboek van die NHSV-tak V 1988-. Ventersdorp: NHSV.
Notule van Bestuursvergaderings 1946-1952. Pretoria NHK Argief
Pont, AD 1955. Nicolaas Jacobus van Warmelo 1835-1892. Utrecht: Kemink en Zoon
Pretorius, SP 1986. Die kerkvereniging van 1885 — sy aanloop en mislukking. DD proefskrif, Universiteit van Pretoria.
Rex, HM 1971. Voorgeskiedenis en geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Gemeente Zeerust (Marico). Pretoria: NHW Pers.
Rykaart, FJ 1986. Twaalf stelletjies aantekeninge oor persone. Pretoria: NHK Argief.
Rooi Rose 1968. Ventersdorp — die wilgerdorp aan die Schoonspruit. Rooi Rose 3 Julie 1968, bl 108 en 109.
Scholtz, GD sj. Die geskiedenis van die Nederduitsce Hervormde of Gereformeerde Kerk van Suid-Afrika 1885 — 1910. Pretoria-Kaapstad: NG Kerk Boekhandel.
Steenekamp, CS van H (1952). Die geskiedenis van die naamkwessie Hervormd en Gereformeerd. HTS 9/ 4, 231-248.
Storm, JMG 1984. Die Voortrekkerkerk. DD proefskrif, Universiteit van Pretoria.
Wolmarans, ADW sj (a). Kerkhistoriese feiten. Pretoria-Amsterdam: JH de Bussy.
Wolmarans, ADW sj (b). Kerkhistoriese feiten II. Pretoria: Wallachs.

